# JAARBOEK

## VAN DIE

# AFRIKAANSE SKRYWERSKRING

## 1940

Uitgegee deur
DIE AFRIKAANSE SKRYWERSKRING
Posbus 8338 Johannesburg

# VOORWOORD



*DIE Afrikaanse Skrywerskring het gedurende die afgelope jaar Afrikaanse skrywers wat tot sy geledere wou toetree, lidmaatskap aangebied, en dit is vir ons 'n vreugde om te kan sê dat — al is die organisasiewerk nog lank nie klaar nie — verreweg die meeste van hulle aan ons reeds daadwerklike hulp toegesê het. Daar mag diegene wees wat vra wat 'n dergelike organisasie vir skrywers werd is, aangesien goeie kunstenaars hulle nooit laat „organiseer" nie, maar alleen die pad volg wat hulle individuele wil vir hulle voorskrywe. Maar so 'n beskouing word al dadelik onhoudbaar as ons dink aan wat die P.E.N.-klub, waaraan die gevierdste skrywers van die wêreld behoort het, reeds bereik het; selfs 'n „aller-individueelste" organisasie soos dié van die Tagtigers, was deur „organisasie" aan De Nieuwe Gids verbonde. Toe daar onlangs pogings aangewend is om Hollandse skrywers, wat deur die oorlogstoestand getref is, na Suid-Afrika te laat kom, het dit gou geblyk hoe waardevol organisasie is wanneer ons medekunstenaars wil help.*

*Dat die moeilike tye ons organisasie aangetas het, is jammer, maar ons hoop om voort te gaan met opbouende werk, soos reeds in ons bulletins aangestip, sodra ons weer enigsins normale tye belewe.*

*Ons waardeer veral die goeie gesindheid wat daar onder Afrikaanse skrywers is; by almal is die drang aanwesig om elkeen, volgens die talente wat hy of sy ontvang het, mee te werk aan ons gemeenskaplike kultuurtaak. Ons hoop dat ons nooit verdeling van ons letterkundige arbeid in klieke sal sien opsplits nie, 'n verskynsel wat steurend op die letterkundige voortbrengsels van ouer kultuurlande ingewerk het en die suiwer kritiek sterk aangetas het, omdat klein-menslike oorwegings eerlikheid en objektiwiteit uit hulle balans gelig het. Ons verlang skerp kritiek, maar kritiek wat behoorlik verantwoord is; ons verlang dat voos plekke in ons letterkundige en volkslewe op onverskrokke wyse aangetoon word, maar steeds op 'n verantwoordelike wyse en met 'n kritiese sin wat nie die smet van persoonlike eersug, teleurstelling of verbloemde wraak dra nie.*

*In 'n jong kultuurland speel die persoonlike invloede en vooroordele 'n groot rol en ons moet dit onder beheer kry deur ons billikheidsgevoel en taakbewustheid. Alleen in so 'n atmosfeer sal ons letterkunde gesond en organies groei.*

# JAN F. E. CELLIERS

□ □ □ □ □ □ □ **C. M. VAN DEN HEEVER**

*. . . . maar geeneen wat my mis*
*by die dans en die dis*
*— 'n balling vergeet en verdwaal.*

DIT was op 'n doodstil dag, met die son al laag oor die Goudstad, toe Jan Celliers en ek op Totius sit en wag het wat met die Potchefstroomse trein moes aankom. Celliers was in 'n besonder opgewekte stemming en het baie koddige staaltjies uit die „ou dae" vertel. Daardie aand toe Totius 'n huldigingsrede oor sy ou vriend uitgespreek het, was dit werklik roerend om die twee waardige figure saam op die verhoog te sien en die gees te voel wat uit hulle woorde straal. Inderdaad is die gees wat hier aanwesig was en wat ons ook in die poësie van Celliers kry, so merkwaardig dat die Afrikaner van vandag dadelik die kenmerkende daarvan ondergaan, omdat Celliers 'n tipiese Boerefiguur was; daardie trekke is by hom, as gevolg van studie en 'n verhoogde kultuurgevoel, so verfyn en verstrak dat persoonlike omgang met hom 'n studie en vreugde tegelyk was. Die mens en die digter—as mens so'n onderskeid durf maak—was 'n volslae eenheid, en daarmee bedoel ek dat, as jy sy werke gelees het en jy ontmoet die digter daarna, dan voel jy dadelik hoe alles wat hy geskrywe het, net maar 'n eerlike, besielde uitdrukking van die mens is, wat so diep in sy wese al daardie karaktertrekke in hom opgeneem het wat ons vereenselwig met die begrip „Afrikaner."

Dit is hoë lof as ons van 'n kunstenaar kan sê dat hy net maar 'n waaragtige uitdrukking gegee het van wat hy was en dat daar geen onsuiwerheid bestaan het tussen sy innerlike lewe en die beeld wat hy vir ons daarvan in die letterkunde gegee het nie. Hierdie valse verhouding word meestal „retoriek" genoem, maar ons kry dit so dikwels by digters wat van geen retoriek verdink word nie, maar in wie se werk daar 'n krampagtige poging is, goed versluier agter digterlike simbole, om veel groter en oneindiger te lyk as wat sy innerlike lewe in werklikheid is. Soms word sulke werk as buitengewone groot en gekompliseerde poësie beskou. Die waaragtigheid van die digterskap bestaan egter juis in die adekwate en suiwer weergawe in woorde van wat die kunstenaar werklik belewe het.

Ons mag dus beweer dat Celliers se liriek dikwels gevaarlik insak, ons mag beweer dat dit baie ongelyk van waarde is, maar ons moet deurgaans die eerlikheid van die digter erken en sy opregtheid loof waar hy so trou gebly het aan sy wesenlike talent en nie groter wou lyk as wat hy in werklikheid was nie.

Dié trouhartigheid van sy persoonlikheid het dieselfde gevoel by almal opgewek dat dit 'n mens is wat nie toneelspeel wanneer hy dinge skrywe en sê nie, maar dat hy hom gee soos God hom geskape het en dat hy dus beantwoord het aan Kant se opvatting van die hoogste menslikheid nl. dat mens moet trou bly aan jou Godgegewe aard en doelgerig daarvolgens moet ontwikkel. Ook ten opsigte van die nasie waaraan hy behoort het, het hy dieselfde trou en eerlikheid getoon.

Celliers het gegroei en ryp geword binne 'n tradisie wat ontplooi het uit die pionierstadium van ons volk. Dit was die tyd toe elke seun nog die geleentheid gehad het om daagliks intiem met die natuur om te gaan. Verbonde aan die natuur het hy ook die mense leer verstaan wat nog nie deur woorde verduister was in hulle rede nie. Die eienaardige van hulle taal, met al die rykdom en beeldspraak daarin verweef, het hy deur-en-deur leer ken en dit het 'n verdiepte sin in sy gees gekry, omdat hy dit geassimileer het met die taal- en lewensgevoeligheid van 'n kunstenaar. Hy het die lewenshouding wat voortvloei uit die Calvinistiese godsdiens, in sy wese opgeneem en sy hele poësie is deurdrenk daarvan.

Die stille, teruggetrokke geaardheid van die Afrikaner wat op die veld groot geword het, het hy gehad, en ek het hom dikwels in die Goudstad in stil voorstede sien loop, met sy hoed in die hand, en om die hele mens was daar 'n atmosfeer van eensaamheid. Hy het nie van mense weg gevlug omdat hy nie van hulle gehou het nie, want 'n mensehater was hy nooit, maar by hom was dieselfde begeerte om na die vreedsaamheid van die natuur weg te kom wat ons kry by die boer wat gou haastig word plaas-toe as hy sy goed op die dorp gekoop het. Saam met hierdie neiging kry ons ook sy liefde vir sy gesin verknoop. Die intieme plesier van met sy kinders te speel, al hulle kaskenades te aanskou, het hy geken en in sy poësie weergegee. Soms het dié verskuns nie besonder hoogtes bereik nie, en dit is hom selfs verwyt dat hy in sulke oomblikke baie van die Voor-tagtiger openbaar. Maar dit is onjuis, want baie van die sogenaamde Voor-tagtigers se werk is deur-en-deur on-eg, terwyl ons by

Celliers deurgaans 'n opregtheid gehandhaaf sien wat so kenmerkend was van die hele digter.

Sy individuele lewe was nou verbind met sy gesinslewe en sy gesinslewe was weer vas verweef met die lotgevalle van sy volk, want 'n groot deel van sy ontwikkeling het geval in 'n periode toe dié twee onverbreeklik een was. Sy heftigheid wanneer hy oor die Engelse Oorlog skrywe, het opgekom uit die verbitterde besef van 'n mens wat die vrede en geluk van sy land deur 'n vreemde beskawing bedreig sien en met groot hartseer dink aan 'n stuk Boere-kultuur waarin sy hele geaardheid so vasgegroei was en wat nou in sy kern gewysig sou word. Met daardie lewe wat vir hom goed en heilig was, het hy vereenselwig die onmeetlikheid van ons vlaktes wat die Afrikanerkarakter help vorm het, die eensaamheid van ons sterrenagte, die intiemheid van die Afrikaanse familielewe en feesdae en die gemoedelikheid en rus wat in die geselskap van Boeremense te vinde is. Daardie lewe, wat die wortel van ons gemeenskapskultuur is, het Celliers vir ons in sy verse vasgelê, en jonger Afrikaanse digters huldig hom dankbaar daarvoor.

Op daardie sonnige middag, toe daar onverwags 'n buitjie reën die warm strate van Pretoria fris gemaak het met 'n geur wat herinner aan vergete dae op die plaas deurgebring en aan die boerelewe, het ons verlaas na Celliers se aristokratiese voorkop en neus gekyk daar waar hy so vreedsaam in sy doderus gelê het; en so duidelik het ons gevoel waarvoor hy alles in ons volkslewe gestaan het en wat hom —die nederige en beskaafde—skei van die geslag van vandag. Hy wou geen lofuiting by sy graf hê nie. Soos sy hele lewe was, so moes dit ook eindig — „'n balling vergeet en verdwaal." Maar in daardie waaragtige nederigheid en in die edele verpersoonliking van die beste wat die Boerebeskawing voortgebring het, herken ons sy werklike grootheid en weet ons dat hy onthou sal word lank nadat baie luidrugtige roem van ons tyd weg gesterf het en net die diamante op die sif oorbly.



# VEERTIG UITSPRAKEN EN FRAGMENTEN[1]



J. GRESHOFF

1. Het vermoeden, beginsel van alle poëzie, komt voort uit een verheven nieuwsgierigheid, uit het ongeduld van den geest, die zich het onkenbare tracht voor te stellen vóór de tijd der openbaring gekomen is.

2. Het vermoeden snelt immer de zekerheid méér dan een armlengte vooruit. Werd deze afstand door een duivelsch wonder opgeheven, zoo zou dat de ondergang beduiden van poëzie en wetenschap. Want het weten is een vitriool, dat de poëzie onherroepelijk aantast; en het onvervulbaar verlangen om zich tot de poëzie te verheffen, vormt de rechtvaardiging en tegelijkertijd de drijfkracht van iedere wetenschap.

3. Men (en inzonderheid S. Vestdijk) heeft veel en indringend geschreven over het verschil tusschen aardsche en hemelsche poëzie. Maar staat het wezen van àlle poëzie niet in onmiddellijk verband met de *aarzeling* tusschen aarde en hemel? En brengt hij die een keuze doet daarmede niet zijn hoogste mogelijkheden in gevaar?

4. Opgeprikte vlinders zijn geen vlinders, begrepen verzen geen verzen meer: zonder onbegrijpelijkheid geen poëzie.

5. De smalle werkelijkheid van het heden ligt tusschen twee droomen bekneld. Eén, die donker is en vol angstwekkende gestalten van bovenmenschelijke afmetingen, het verleden; één lichte, met vage en zwevende omtrekken, de toekomst. Wij leven dus een korte pijn van weten met voor en achter ons de onbegrensde mogelijkheden der poëzie.

6. Zelfs de terecht gehate jaartallen kunnen niet beletten, dat de feiten vroeg of laat ópgaan in de poëzie der geschiedenis.

7. Iedere wetenschap begint met feiten en eindigt in veronderstellingen, dus in poëzie.

---

1) Uit een bundel in bewerking: „*Acacia Horrida.*"

**8.** Het alphabet is de eenige en dan nog twijfelachtige zekerheid in de letterkunde. Het éérste woord, dat er mede gevormd wordt, draagt in zich de sublieme krankheid, waar alle poëzie uit geboren wordt: de dubbelzinnigheid.

**9.** De dichter liegt ter wille van de waarheid.

**10.** Er bestaan maar twee soorten bedrog. Het bedrog dat voordeel brengt en daarom, doch niet alléén daarom, gemeen is; én de droomen die bedrog zijn, het bedrog dat droom is.

**11.** Aangezien de armen van geest nooit met den dag tevreden zijn, moet een ieder die een groep tot orde wil schikken, de toekomst roekeloos door het heden mengen. Iedere samenleving, ook de allerbeste, is daarom gegrondvest op beloften, op leugens dus.

**12.** Er bestaat geen verband tusschen aanleg en verlangen. Van mijn letterkundige vrienden en tijdgenooten toont zich geen zoo sterk tot critiek geneigd als juist ik, die er van allen het minst toe voorbestemd ben.

**13.** Charles van Lerberghe zag in 1892 te Brussel een bedouienenkamp, dat daar als openbare vermakelijkheid opgeslagen was en hij noemde het een voddenkermis („loqueteux et forain"). Men stelt zich voor, dat zulke verschijnselen hinderen door leelijkheid, omdat wij ze buiten hun verband en hun dampkring beschouwen. Maar in de omstreken van Aden zag ik deze kampen in hun natuurlijke omgeving en ze waren èven verrafeld en onzindelijk. De verwachting, dat de *natuur* alles goed en mooi zal maken, lijkt mij een van onze kinderachtigste vooroordeelen.

**14.** Wanneer eenige aarsche zaak veredeld of verfraaid moet worden, kan dat *alléén* door de verbeelding geschieden.

**15.** Die diepte missen trachten door ingewikkeldheid indruk op zichzelf en anderen te maken.

**16.** De bewuste wil om zich te onderscheiden kan alleen tot aanstellerij leiden, zooals het voorbeeld van Jean Cocteau ons dat leert. Zij die werkelijk en wezenlijk ànders en béter zijn, zijn dat *in weerwil* van hun natuurlijk verlangen om zich met voorgangers en tijdgenooten te vereenzelvigen.

**17.** Men kan niet voor klaver vier studeeren.

**18.** Zij die boeken verbrandden, waren altijd te dom om te begrijpen, dat er geen hooger hulde aan het boek denkbaar is.

**19.** De onbeperkte mededeelzaamheid, ontstaan door de boekdrukkunst, heeft alle scribenten, behalve de dichters, gebaat.

De gemeente der uitverkorenen en ingewijden is er niet noemenswaard door vergroot.

**20.** Kunst voor Allen is het schoolvoorbeeld van een leugenachtige leuze. Als er werkelijk sprake is van kunst, kan er geen sprake zijn van àllen . . . En bedoelt men werkelijk állen, dan gaat de verbinding met kunst niet meer op.

**21.** Zij die een nuttig gebruik van hun bibliotheek maken, zijn met het Boek getrouwd. De ware minnaars gebruiken het alleen voor hun plezier.

**22.** Brussel is de goede woonstad, men leeft er onbespied met de mogelijkheid naar alle kanten te ontkomen.

Amsterdam en Venetië (twee steden die mij lief zijn), vragen op ieder uur van dag of nacht onze aandacht en zij oefenen daardoor een dwingelandij uit, welke tot verzet prikkelt.

En wanneer men te Parijs gaat wonen, waar moet men dán heen vluchten wanneer men zeer gelukkig of zeer verdrietig is?

**23.** Jeugdherinneringen verstrekken ons alleen maar betrouwbare gegevens over den ouden dag van de schrijvers die ze te boek stellen.

**24.** Het is mij opgevallen hoe Engelschen en Amerikanen zich vrijwel altijd geestdriftig uitlieten over een bezoek aan Villa Saïd; Franschen daarentegen spottend of geprikkeld. Hieruit blijkt weereens te meer en duidelijk de waardigheid der Franschen.

**25.** De uitdrukking „woordkunst," die gelukkig meer en meer in onbruik raakt, deed mij altijd denken aan burgerpret met mombakkussen, papieren mutsen, klapsigaren, kortom aan een armelijke en daardoor des te luidruchtiger maskerade.

Ik houd er nu eenmaal niet van, dat bijvoegelijke naamwoorden als feestartikelen gebruikt worden.

**26.** Het meesterschap van Arthur van Schendel blijkt ook hieruit, dat hij in „De Wereld een Dansfeest," de leege eigengereidheid makelaars, kostbazen, bierbrouwers, schoolmamzels in woord en geschrifte eigen, weet te stijleeren, dat wil zeggen zinvol weet te schikken op een hooger plan, zonder dat daardoor de waarachtigheid van het voorbeeld aangetast wordt.

**27.** Voor duizenden, mijn lotgenooten, begon het leven pas op het oogenblik toen zij Parijs ontdekten.

**28.** De geheelonthouders vormen een onderdrukte minderheid en er is niemand die zich hun lot aantrekt. Dronkenschap, zegt André Gide, vervangt het geluk. Zèlfs de kleine kans, welke dit surrogaat schenkt, moeten zij missen.

**29.** Men kan in Europa nooit zoo eenzaam zijn als in Afrika. In Europa hebben de herinneringen van duizende jaren menschelijk leven de *dingen* vermenschelijkt.

**30.** De toekomst is de staat waarin mogelijk en onmogelijk nog niet gescheiden zijn. Het heden onttrekt er alle mogelijkheden aan. En zij die, als ik, in het verleden leven, leven met het niet-meer mogelijke en voeren dus een onmogelijk bestaan.

**31.** Er leven geen beminnelijke of onbeminnelijke medemenschen: alles wordt bepaald door de grenzen van *òns* vermogen tot beminnen.

**32.** Niemand kan leven zonder „Het Andere Land," dat de volmaakte tegenstelling met het bestaande vormt. Voor ons is dat dus het land, waar de rede geen toegang heeft.

In de algeheele staten, waar de redeloosheid zich luidruchtig uitviert, wordt het ideaal, het onbereikbaar Thulé, waar de besten van droomen, een land van strenge rede.

Wij vluchten, als wij bang worden voor ons eigen verstand, in het zingende onverstand, dat wij poëzie noemen.

Den ongelukkigen onderdanen van de dwingelandij blijft niets anders over dan de dorre woestijn der critiek, wanneer zij willen ontkomen aan de dagelijksche redeloosheid om hen heen.

**33.** Wereldsche gebeurtenissen zijn van geen belang voor de letterkunde. Van belang is alléén de werking, welke zij op den schrijver uitoefenen en de veranderingen welke zij, dóór den schrijver, in den lezer te weeg brengen.

**34.** Mijn verhouding tot het verre en nabije verleden wordt volledig uitgedrukt door de volzin, welke de heer G. Bolkestein mij schreef in een brief uit Londen van 17 Julij 1940: „Het is soms of mijn geheele leven één groot feest is geweest, vergeleken bij de ellende van nu."

*Alles* van vóór 10 Mei lijkt ook mij licht en verleidelijk; iedere aanteekening uit dien tijd, hoe vluchtig ook, heeft de weemoedige bekoring van verloren heerlijkheid.

In het najaar van 1939 ben ik begonnen aan een dagboek, dat ik ten gevolge van gebeurtenissen welke my geheel in beslag namen, niet voortgezet heb.

Ik heb dit vernietigd of liever dat méénde ik gedaan te hebben. Tusschen allerlei kleine papiertjes in, vond ik er nog enkele verdwaalde bladzijden uit. Ik herlas ze, ofschoon er niets bijzonders op vermeld staat, met een diepe ontroering, alléén omdat er de stem uit een onherroepelijk en beminnelijk verleden in klinkt.

Zoo schreef ik op 5 October 1938: „Gisteren avond met Unger in de stad (Brussel) gegeten, bij welke gelegenheid escargots de bourgogne werden opgediend, zoo malsch van huis uit en zoo welbereid, dat ik er nu nog met verteedring aan terugdenk. Ik ben gevoelig voor goede en goedklaargemaakte spijzen en ik veracht die eigenschap in mijzelf hartgrondig. Indien ik eens gesmuld heb, hetgeen mij ten slotte zelden overkomt daar ik het meestal zonde van het geld vind, volgt er onvermijdelijk een zedelijke kater op. Op den eersten September van dit jaar dineerde ik te Feurs by Lyon met een velouté, quenelle de brochet, sauce financière, morilles à la crême, poularde de Bresse, salade, dessert etc. Dit alles voor 18 francs (zijnde 90 Hollandsche centen) volgens de regelen der hooge kookkunst toebereid. Ik kan het niet loochenen, dat deze maaltijd een zekere indruk op mij gemaakt heeft en ik vind dat minderwaardig. Als ik alléén leefde zou ik, ten eerste om mij te straffen, ten tweede om mij aan de lage neiging te ontworstelen, mij tot de alleruiterste soberheid dwingen: brood, groenten uit het water, aardappelen en alleen bij hooge uitzondering een stukje vleesch. Mijn welbehagen in lekkernij kwelt me, omdat ik het met dikke beursmeneeren en welgestelde lijntrekkers deel. En het

is mij door en door onaangenaam ook maar het geringste met dat soortje gemeen te hebben. Bovendien ligt zelfkwelling in mijn natuur: mijn geheelonthouding en niet-rooken komen slechts gedeeltelijk uit zorg voor de gezondheid voort. Vandaag vond ik tot overmaat van ramp op mijn schrijftafel op „Het Hollandsche Weekblad" een vraaggesprek van mijn Amsterdamsche redacteur met J. W. F. Werumeus Buning over de lekkerbekkerij. Het land-aan-mezelf viel nu samen met mijn afkeer van dezen vroegeren kameraad, die zijn teeder elegisch talent in soep en saus verzopen heeft.

8 October: Eddy du Perron beweert, wat Hendrik de Vries mij al eerder schreef: dat ik in mijn wezen en werk eenige overeenkomst met De Genestet vertoon.

„Ik heb altijd gevonden" (schrijft hij 27 September uit Bandoeng) dat je twee aardige menschen bij ons onderschatte, al dragen ze dan het Nederlandsche geestesmerk van de burgerlijkheid: Perk en De Genestet. Vermoedelijk je aesthetische dichtersjeugd, die daar de oorzaak van is. Jijzelf staat tienmaal dichter bij je verfoeide De Genestet (een beetje als Multatuli veracht door de „edele" poëeten) dan by Jany [1]) b.v. ook om je kwaliteiten. Als jy denkt dat De Genestet een gezapige leuteraar is genre Cats, doe je hem onrecht. Ik herlas heel wat negentiendeeuwers den laatsten tijd: Potgieter, Geel enz. Geef mij toch maar die minder „hooge" De Genestet, die zichzélf ondanks alle poëzij net zoo zijn kan als jij soms! Potgieter, dat is nu mijn bête noire: wat een cultureeldoende grutter." — Ik zal De Genestet eens herlezen zoodra de hervorming van Het Hollandsche Weekblad zoover gevorderd is dat ik weer over wat tijd voor mezelf beschikken kan.

Behalve De Genestet: Adama van Scheltema.

Den zevenden Maart van dit jaar ('38) bezocht ik Jacques (Bloem) in zijn woning te Kijkduin, alwaar ik mede Clara Eggink en Jan Campert aantrof. Toen (ik weet niet meer hoe) het in het gesprek te pas kwam, zei ik: „iedere periode heeft zijn populaire, d.w.z. 'lagere' dichter, die gedurende weinig jaren druk gelezen en daarna, terecht, volkomen vergeten wordt en zoo ben ik nu de Adama van Scheltema van dezen tijd." Zij protesteerden uit beleefdheid, maar ik weet voor mezelf veel te goed, waar ik mij aan te houden heb. Tot mijn genoegen vond ik bij het doorbladeren van het Octobernummer van „De Stem" mijn meening door Anthonie Donker bevestigd. In een bespreking van een boekje van mijn hand, haalt hij Adama van Scheltema aan. Dat pleit voor zijn kijk, op verhoudingen. Het stukje was overigens zoo machteloos

---

1) A. Roland Holst.

en dubbelzinnig opgesteld, dat Menno ter Braak en ik in een bepaalde zinsnede niet anders dan een twijfel aan onze onbaatzuchtigheid en onafhankelijkheid konden lezen. Ik kon natuurlijk weer niet nalaten mij met eenige heftigheid te weer te stellen. Hieruit vloeide een twistgeschrijf voort, dat mij hoogst onaangenaam was. Donkersloot is een man van goeden wil. En wij hebben in deze tijd wel iets anders te doen dan met elkaar te harrewarren.

9 October: Ik gevoel mij zeer opgewekt omdat Gerard van Eckeren bij ons vertoeft. De aanwezigheid van een zoo eenvoudig, zuiver en eerlijk man, doet mij zóó door en door goed, dat ik mij zelfs lichamelijk beter voel dan te voren. Dit zijn mijn plezieren: reizen en met-oude-vrienden-samenzijn. Het zou mij een lief ding waard wezen Eddy du Perron een paar dagen naar Brussel te tooveren. Er gaat bijna geen dag voorbij, dat ik niet door een kleinigheid aan zijn bestaan herinnerd wordt en daardoor het gemis van zijn afwezigheid voel. En toch, toen hij in mijn omgeving leefde (in zijn Brusselsche tijd) prikkelde hij mij dikwijls tot verzet!

17 October: In het huis van Menno ter Braak, waar ik gisteren aangekomen ben, gevoel ik mij altijd zoo op mijn gemak omdat er trouwhartig in geleefd wordt. Ik voel er mij thuis omdat aanstellerij in welke vorm ook er onbekend is. Al wat hier in de kamers hangt, staat, ligt, al wat er in gebeurt of weerklinkt, hoort volledig en natuurlijk en onherroepelijk bij de bewoners. Eenvoudig, vanzelfsprekend, gewóón leven is slechts weinigen gegeven. Ik ontdek bijna altijd een afstand tusschen hoe de menschen zijn en hoe zij zich vóórdoen. Ik ben begonnen „In Gesprek met de Vorigen" in drukproef te lezen. Ook hierin dezelfde volmaakte overeenstemming tusschen een man en zijn uitdrukking. Al wat hij mededeelt komt uit een overtuiging voort en hij zegt het zoo natuurlijk en vrij-uit, dat de titel „In Gesprek" mij al zeer gelukkig voorkomt. De krampachtige pogingen, welke ik anderen zie aanwenden om boeiend en bijzonder te schijnen, doen mij de waarde van dit rechtschapen en ruiterlijk spreken eerste volledig beseffen. Ter Braak doet nooit als-of; hij is. Ook blijkt duidelijk dat hij slechts een déél van zijn schatten openbaart: hij schrijft van een overdaad uit en daardoor is hij in staat iedere verschijning en ieder verschijnsel dadelijk op een hooger plan te brengen. Hij verrijkt en veredelt elke stof, welke hij onder handen neemt. Wat van huis uit niet of niet zeer belangrijk lijkt, máákt hij belangrijk en men heeft hem lezende, altijd en overal de zekerheid dat hij, zoowel wat ver-

nuft als menschelijk gevoel betreft, de meerdere en in elk geval de gelijke is van de figuren, waar hij zich mee bezighoudt.

18 October: Voor het eerst prof. C. ontmoet, die mij werkelijk allervriendelijkst tegemoet kwam en mij voor het weekblad meer toezegde dan ik hem vroeg. Mijn dankbaarheid, hoe groot en oprecht ook, belette echter niet dat ik mij gedurende het gansche onderhoud onbehagelijk voelde. Ziehier een man die niet eenvoudig, niet natuurlijk, niet gewóón kan zijn. Ik moest telkens denken aan de pop van een vlotte en vakkundige buikspreker. Het was namelijk of de woorden, welke hij sprak, niet uít hem, doch achter hem vandaan kwamen. Hij was overigens ook weer ten opzichte van V. d. V. bijzonder hulpvaardig. Zoodra deze jongeling in 's Gravenhage komt wonen zal hij hem gratis verschillende lessen geven en dat terwijl hij overkropt met werk zit. Hij heeft bij tal van gelegenheden een offervaardigheid getoond, waar ik mezelf niet toe in staat acht. De waardeering daarvoor wordt mij echter bemoeilijkt door mijn aanleg, welke mij doet meenen, dat natuurlijkheid alle andere deugden overtreft. Ik betrapte mij gedurende dit onderhoud, dat wel anderhalf uur duurde, op het feit dat de karakteristiek welke Rik Holst van C. gaf mij maar niet uit den geest wilde. Deze luidde: „de suikeren reus"!

19 October: Een bezoek bij Nico van Suchtelen gebracht om over mijn „Diderot" (plan van hem) te spreken. Hij behoort tot een soort menschen, dat met den dag zeldzamer wordt en voor wie zachtheid, zuiverheid, bescheidenheid levensnoodzakelijkheden zijn. Het is mogelijk dat deze aanleg kan verworden tot wat Eddy en Menno met een komische afschuw de halfzachtheid noemen. Maar die is mij toch nog heilig bij de krachtdadigheid en de zakelijkheid nu in de mode!

Hij vertelde mij, tot mijn stomme verbazing, dat er nu nog ieder jaar een twaalfhonderd exemplaren van de Verzamelde Gedichten van De Genestet verkocht worden; d.w.z. alléén van de uitgave van de Wereldbibliotheek en er zijn tal van edities. Als het dan waar is dat ik, toutes proportions gardées, de De Genestet van dezen tijd ben, dan moet ik dit troostrijke cijfers noemen! . . .

**35.** Wie werkelijk en op de ware wijze van reizen houdt, zoekt steeds andere omwegen ten einde de noodlottige aankomst uit te stellen. Hij die het schrijfwerk liefheeft, bedenkt immer nieuwe uitvluchten om die aflevering van de kopij te vertragen.

De schrijfversluiheid, waar tijdschiftleiders en uitgevers over klagen, is het onvermijdelijk bijverschijnsel van de genegenheid voor de arbeid. Een ieder wil met het voorwerp van liefde alléén blijven.

**36.** Wij brengen nooit méér terug dan wij medevoerden. Wij dragen alle bestaande en niet-bestaande landschappen in ons en wanneer wij voldaan van een reis thuiskomen, hebben wij niets ontdekt dan eenige onvermoede gedeelten van onszelf.

**38.** Diderot zegt van zichzelf: ,,j' ai l' esprit fou dans les grands vents.'' Levenbeschrijvers, welke hem onvoldoende verstaan hebben, noemden hem deswegen een ,,girouette de Langres'': ,,Mobile, inconstant, l' esprit toujours en eveil, toujours aussi prêt changer d' opinion . . . .''

Wat zijn meeningen? Overeenkomsten gesloten tusschen ons en de wereld, zonder uitzondering van een beperkte strekking en duur. Diderot was nooit de slaaf van een voorschrift of een opvatting; maar onherroepelijk trouw aan zijn *menschelijke* verbintenissen, aan roeping, liefde, vriendschap. Daarom was zijn leven zoo voorbeeldig: hij speelde met de vergankelijke waarden en onderwierp zich met een blijmoedige overgave aan de eeuwige. En zijn intelligentie blijkt het duidelijkst uit het feit, dat hij in *alle* omstandigheden rekening hield met de begrensdheid van het intellect, zonder het daarom te minachten of te onderschatten.

**39.** Meeningen worden bij het mud verhandeld. Maar de liefde is als radium zeldzaam en de geringste hoeveelheid ervan bezit genoeg straalkracht om een geheel menschenleven te verheerlijken.

**40.** Wanneer men een gevoel en een gedachte eenigen tijd vasthoudt en nauwkeurig waarneemt, bemerkt men dat de laatste, hoe fraai hij ons ook scheen, met den dag aan glans en zuiverheid en kracht *verliest;* terwijl het gevoel *toeneemt* in kracht en zuiverheid en glans.

De tijd ontbindt gedachten en geeft gevoelens een dieper levenskracht. Men vergelijke een scholastisch betoog met een minnelied uit de middeleeuwen!

□ □ □

# DOOIE GEWIGTE AAN ONS VOLKSLEWE

□ □ □ □ □ □ □ □ □ **Dr. C. F. VISSER**

GEDAGTES is werklike dinge. Wie dit nie wil glo nie, moet maar nog leer om in te sien watter geweldige invloed daar reeds van sommige gedagtes uitgaan, in besonder van sulke gedagtes, wat as ons grond- of hoofgedagtes moet bestempel word. Dink maar net aan daardie uitnemendste onder ons gedagtes, wat ons ideale genoem word, wat ons uit ons toekoms toeroep en ons aanspoor om te volhard en na te streef, en na te streef asof ons die dinge ook sou wil gryp. Maar dan is daar ongelukkig ook gedagtes, wat sommer aan ons lewe hang, loodsware gedagtes, wat net soos dooie gewigte ons verhinder om uit die laagtes van die lewe weg te kom en die hoogtes en die heuwels te bereik, van waar ons die vooruitsigte en die vérgesigte kan sien wat daar vir ons wag en ook vir ons oop staan.

Dit kos moeisame arbeid om die druk van sulke belastende gedagtes te bestry, omdat dit gewoonlik gedagtes is, wat sommer gemaklik by die volk ingang kan vind en waarmee daar ook gemaklik volksgevoel kan gaande gemaak word. So is daar nou die welbekende grond- of hoofgedagte, wat ons in geskrifte of in die mondelinge vorm so dikwels teëkom, dat kennis of geleerdheid eenvoudig aan die mens kan gegee word, eenvoudig aan die mens kan oorgedra word soos geskenke ook aan die mens kan oorhandig word. Die oppervlakkige goedgelowigheid van mense, wat aan so 'n uitdeling van kennis glo, gaan somtyds so ver dat hul nie alleen uitdelers van kennis wil wees nie, maar ook daarop aanspraak maak dat hulle vir kinders verstand of begaafdheid kan insit en selfs van buite kan insit.

Vir hierdie mense is die gees van 'n mens net soos 'n leë pakplek, soos 'n leë negosiewinkel bv., wat nou met rakke en rakke van mooi negosie-goed kan gevul word. So sterk word daar aan so 'n uitrusting met kennis geglo en so hoog word die waarde daarvan geskat dat die voortgesette mededeling van steeds meer en meer soorte van waardevolle kennis ook daar aangetref word, waar 'n behoefte aan die kennis nie ondervind word en ook nie in voldoende mate kan gewek word nie. In die naam van geleerdheid eers en later in die naam van hoër wetenskaplike opleiding word die

verkryging van ons gestandaardiseerde soorte van kennis maar die groot doelwit van al ons onderwys. Dis 'n dorre intellektualisme wat ons aankleef, van onder in ons volkskole tot bo aan ons universiteite. Dis 'n toestand van sake wat seker bevorder word deur die gedagte dat kennis maar aan al die mense, wat moontlik daarmee kan geseën word, kan uitgedeel en meegedeel word. Maar nou kry hierdie hoofgedagte van die uitdelers van kennis nog 'n sterk en 'n baie listige bondgenoot in die grondgedagte dat die ontwikkeling van die menslike gees net 'n bouproses is, 'n proses van bou en van opbou en van uitbou soos ons dit voor ons oë kan sien, waar huise en ander bouwerke opgerig word. Word hierdie bouers en opbouers en uitbouers van kennis met hul boubegrippe tot verantwoording geroep, dan kom hul listigheid gou voor die dag met hul verklaring dat die woord bou natuurlik ook kweek of groei kan beteken soos seker uit ons spraakgebruik ook kan bewys word. Maar nou word dieselfde mense so sterk, nie deur vitalistiese maar deur meganiese boubegrippe beheers, dat hulle maar weer op slaafse wyse voor die dag kom met al die gerieflike begrippe wat aan die boukuns ontleen is, en ons hoor uit hul mond en uit hul pen weer die welbekende refrein van fondamente lê en van mure opbou, van 'n volksgebou wat moet voltooi word, ja *voltooi?* word en selfs van 'n groot pad wat ook vir die Afrikanervolk moet gebou word.

Nou sal ek graag wil sien dat 'n paar goeie boeke tog in die hande van al die uitdelers en al die opbouers van kennis kan kom, boeke soos bv. „Het Idealisme van Berkeley" proefskrif van dr. D. F. Malan of „Weltanschauung und Bildungsideal" van professor G. F. Lipps (Zürich), want dan sal die ontnugtering, wat al die uitdelers en uitbouers daar sal te beurt val, van so'n beslissende aard wees, dat hulle voortaan al die uitdelery en die uitbouery tog maar sal moet staak.

Eerstens moet ons vandag aanneem, of ons dit nou wil of nie, dat daar in elke mens maar net die begaafdhede of talente tot ontwikkeling kan kom wat daar reeds in die mens aanwesig is, reeds in groei en bloei aanwesig is, of nog net in die kiem aanwesig is. Ons herhaal, met opset, dat daar in die mensegees maar net die begaafdhede of talente tot ontwikkeling kan kom wat daar reeds openlik of nog in sluimerende staat in die mensegees aanwesig is. Geen kennis of begaafdheid kan in mense ingesit of ingebou word nie. Wat ons wel kan doen, is om vir mense goeie en gunstige geleenthede te verskaf, geleenthede om te leer en geleent-

hede om te doen. Maar watter voordeel elke mens uit sulke geleenthede gaan trek, sal tog heeltemal afhang van die bekwaamheid wat die mens besit en reeds ontwikkel het.

Elke mens is per slot van rekening wat hy is op grond van sy verlede. Hy dra sy verlede met hom saam, die verlede soos dit in hom deur die groei van al die lewensjare tot stand gekom het. Ons weet almal hoe ons bv. in die stam van 'n boom al die houtringe kan sien, wat ons vertel hoeveel groeijare so 'n boom al agter die rug het. Maar net so dra die mens in sy liggaamlike en geestelike opmaak ook die tekens van al die ondervindinge wat hy al opgedoen het. Net soos 'n boom volgens sy aard en sy soort in die aarde wortel skiet en daar tot wasdom en ontwikkeling kom, net so word die mens ook volgens sy talente en sy soort en onder die invloede van sy omgewing tot die soort van mens wat ons vandag in hom vind. Hierdie waarheid dat die mens altyd sy verlede, so vergroei en vervorm soos die verlede daar mag uitsien, met hom saamdra, is 'n waarheid wat vir elke opvoeder van die grootste betekenis is. Dis op grond van hierdie waarheid dat ons o.m. gelei word om ook in te sien dat die mens op 'n gegewe oomblik maar net soveel kan leer as wat sy verlede hom sal toelaat om te leer. Gaan 'n boer en 'n winkelier nou saam na 'n landboutentoonstelling, dan trek die boer daar veel meer voordeel uit die kennismaking met die dinge as die winkelier. Gaan dieselfde twee persone egter weer saam na 'n handelskermis dan is dit die winkelier of handelaar wat hier die meeste voordeel uit die kennismaking met die dinge sal trek. Dat dit so is en so moet wees, word daaruit verklaar dat alles wat die mens leer, opgevat en ingevat word deur wat die mens reeds weet. Weet 'n mens reeds veel van 'n saak of 'n onderwerp dan kan hy daar veel by leer, weet hy egter min van die saak of die onderwerp dan kan hy op daardie oomblik ook maar min by leer. Hoeveel ek dus op 'n gegewe tyd of oomblik kan by leer, hang af van die soort en die mate van kennis waaroor ek reeds beskik. Dit gaan met my soos die Bybel dit vir ons leer: aan hom wat het, sal gegee word. Aanvaar ons dan die twee waarhede wat tot dusver genoem is, eerstens die waarheid dat daar in die mens maar net tot ontwikkeling kan kom wat daar in hom aktueel en potensieel reeds aanwesig is en tweedens die waarheid dat dit altyd die verlede van die mens is wat die moontlikhede van sy verder ontwikkeling bepaal, dan kom by hierdie twee waarhede nog 'n derde waarheid, wat in sy volle betekenis maar

moeilik tot ons almal deurdring. Die verlede wat daar in elkeen van ons volgens ons aanleg en bekwaamheid tot stand kom, daardie gegroeide verlede wat elkeen van ons in ons saamdra, ja, daardie aangegroeide verlede, wat so volslae ons hele bestaan uitmaak, is 'n verlede wat hom ophef en in ons opstaan en tot 'n groot krag in ons lewe word. Nee, hy word meer as 'n groot krag in ons lewe, hy word die leier en bestuurder van ons lewe. Hy vat die voortou in ons lewe en loop ons lewe vooruit. Hy maak van ons die strewers en strewende mense wat ons is. Aan hierdie verlede wat so in ons kan opstaan en so vooruit kan beur, gee ons verskillende name. Ons gee daaraan die naam indiwidualiteit wanneer ons in besonder let op die patroon van neiginge, begeertes, hartstogte en talente wat die een mens op so 'n natuurlike wyse van sy medemense onderskei. Ons bestempel ons verlede ook met die naam persoonlikheid wanneer ons meer dink aan die soort van gevoelslewe, die temperament en lewenshouding wat vir die indiwiduele mens tog so tiperend kan wees. Derdens gee ons aan ons verlede die naam karakter wanneer ons in besonder dink aan die oogmerke en ideale wat deur ons nagestreef word en aan die vastigheid en selfstandigheid wat ons in hierdie strewe openbaar.

Nou is dit egter nog maar één ding om in te sien wat 'n oorheersende mag die verlede van die mens noodwendig in die lewe moet word. Maar dit is nog 'n ander ding om ook in te sien dat hierdie voortstuwende en dinamiese verlede, wat nou die indiwidualiteit, dan die persoonlikheid en dan weer die karakter genoem word, inderdaad ook die sterkste mag is wat daar in die lewe kan wees. Daarom moet die vorming van hierdie drie-eenheid die indiwidualiteit, die persoonlikheid en die karakter ook altyd die hoofdoel van alle opvoeding wees. Daarom is dit ook natuurlik en gepas dat die verkryging van kennis altyd in die diens van hierdie drie-eenheid behoort te staan, d.w.s. dat die kennis altyd behoort te dien as die middel waarvan die drie-eenheid gebruik wil maak en gebruik moet maak om sy oogmerke en ideale te kan bereik. Kort saamgevat, kan ons sê dat die strewer in die mens altyd die kenner in die mens behoort vooruit te loop. Onderwys staan derhalwe op 'n hoë peil in al die onderwysinrigtinge waar die leerlinge altyd die kennis kan opdoen waaraan hulle behoefte gevoel of soos John Dewey dit uitdruk „learn what is intrinsically congenial to them."

Ons volk, hoop ek, sal dan nog los kom van die gedagte dat die gees van die mens soos 'n leë pakplek kan wees, soos 'n leë negosiewinkel wat deur die rye van leermeesters van mooi soorte van leergoed kan voorsien word. Die gees van die mens is nooit leeg nie. Dis altyd vol, want dis 'n lewende en 'n groeiende wese en dit lewe en groei altyd die beste wanneer dit gevoed en gesterk word met die soort van leerstof en ek sou sê doenstof, waaraan dit in werklikheid en in aanleg die sterkste behoefte het. Dis duidelik dat hierdie gees ook nie kan gebou word nie. Ons kan wel daarvoor sorg dat die mens onder goeie invloede kom, dat hy in 'n goeie en 'n sterk omgewing grootword, maar die groei en ontwikkeling van die gees is 'n krag wat nie van buite kom nie, dit kom van binne. Net so min soos ons in 'n boom die horisontale lae van 'n gebou kan vind, net so min en nog minder sal ons in die gees van die mens die tekens aantref van iets wat soos 'n gebou daar uitsien. Sal die gees van die mens dan in Gods skepping 'n verskynsel van 'n laer orde wees as selfs die plant?

Die gees van die mens, net soos die gees van die volk, kan nooit 'n bouwerk of 'n gemaakte ding wees nie. Dit is 'n goddelike, geheimnisvolle wese, wat in sy groeiende en skeppende ontwikkeling al sy rykdom aan geestesgoedere moet verwerf. Onder gunstige omstandighede kan hy word, volgens die Psalmis „soos 'n boom wat by waterstrome geplant is, wat sy vrugte gee op sy tyd en waarvan die blare nie verdroog nie en alles wat hy doen, voer hy voorspoedig uit."

Dit pas ons om hierdie mensegees, wat tog na Gods beeld geskape is, altyd met eerbied te bejeën en daarvoor te sorg dat in die beste behoeftes van die ontluikende en ontplooiende gees voorsiening gemaak word, nie alleen deur middel van „mooi woorde" nie, maar allereers sou ons sê: deur middel van „mooi dade." Daarom is die goeie opvoeder ook altyd op die uitkyk na daardie lewende en veerkragtige verlede wat trap vir trap in die opvoeding tot ontwikkeling kom en wat bestemd is om mettertyd as indiwidualiteit en persoonlikheid en karakter die wetgewende en uitvoerende mag in die lewe te word. Dis dieselfde verlede wat ook die edelste onder ons mensekinders in staat stel om sulke hoogtepunte van sedelik-godsdienstige ontwikkeling te bereik, dat hulle soos 'n Martin Luther bv. in diepe en selfs in heilige oortuiging hul tydgenote en hul vriende kan trotseer met woorde soos: „hier staan ek, God help my, ek kan nie anders nie."

# DIE BEVRUGTING VAN DIE LETTERKUNDE UIT DIE ONDERGROND VAN DIE KULTUUR

□ □ □ □ □ □ □ □ **ABEL COETZEE.**

IN die vergelykende literatuurgeskiedenis word die kunstenaar en die kunswerk gewoonlik gesien as verskynsels wat nie organies in verband staan met die volksgemeenskap waaruit hulle gegroei het nie. Die vergelykende letterkundige laat sy blik gaan oor die hele beskaafde wêreld, en orals sien hy skeppende individue opstyg soos bergspitse uit die omringende newels; tussen daardie spitse loop allerlei drade waardeur hulle aan mekaar verbind is en waardeur die onderlinge samehang dan voldoende verklaar word.

Dit is hierdie vergelykende in ons literatuurbeskouing wat verantwoordelik gestel moet word vir die resepte wat die afgelope aantal jaar by ons openbaar gemaak is betreffende die ideale kritikus: hy moet nie net die liedere van Sappho gelees het nie, maar ook die mistieke liedere van Hadewich; hy moet Plato bestudeer het en die verskrikkinge van Schopenhauer aan sy eie liggaam gevoel het; hy moet nie net al die onbenulligste Afrikaanse boekwerkies deurgelees het nie, maar ook al die belangrikste werke in die aanverwante letterkundes, benewens die groot werke van die ander letterkundes wat maar enigsins aanspraak kan maak op wêreldbekendheid. As jy dan uiteindelik so 'n verfynde gees het, 'n letterproewer wat verwyl in die yle kringe van die internasionale letterkundige stratosfeer, en hy het nog lus om Afrikaans te lees, dan is hy volgens hierdie resepte pas ryp om 'n eie mening oor ons pennevruggies openbaar te maak in ons dagblaaie en tydskrifte.

Hierdie letterkundige beskouing verwar skoonheidswaardering en letterkundige kroniek met mekaar, maar boweal oordryf dit in dié opsig dat die kunstenaar geïsoleer word van sy volk waartoe hy behoort volgens afkoms, ontwikkeling, en sy plek in die geestelike lewe van sy tyd word vasgestel deur middel van die strominge wat in hom saamgevloei het en invloede wat weer van hom af uitgestraal het.

Teenoor hierdie eensydigheid van die vergelykende beskawingsgeskiedenis moet mens, om die ewewig te bewaar, 'n tweede beeld plaas waarin die nadruk val op die

nasionale element in die lewe van 'n volk. Die veelvormigheid van wat ons vandag die „moderne beskawing" en die „moderne letterkunde" noem, is juis so veelvormig omdat dit gegrond is op kultuurgroepe wat ongelykvormig is van aard en aanleg. En mag dit ooit gebeur dat al hierdie groepe gelykgemaak word tot een internasionale kultuur met een internasionale letterkunde, dan sou dit 'n onherstelbare verlies wees.

Die internasionale lê op 'n horisontale vlak, van bergspits tot bergspits. Maar daardie bergspits self is 'n regop, omhoogstygende lyn uit die newels onder in die valleie. Die beeld word pas in sy hele omvang, in sy volle skerpte gesien wanneer mens uit die volksgemeenskap die individuele kunstenaar sien opstyg om uiteindelik in wisselwerking te tree met ander bo-nasionale individue. Maar om die geestelike struktuur van 'n volk, en van sy geestelike voortbrengsels, volkome te begryp, moet ons afdaal na die volksgemeenskap.

* * *

Die gang van die kultuur is nou eenmaal so dat daar in 'n volk oneindig veel kringe gevorm word, kringe wat bestaan uit mense met dieselfde geloofsoortuiging, met dieselfde ekonomiese belange, met dieselfde politieke belydenis, met dieselfde enger kulturele belange. Daar is kringe van onderwysers, van predikante, van regters, van studente, van skoliere, van ambagsliede, van arbeiders, van fabrieks-werkers, van sportliefhebbers, van toonkunstenaars, van letterkundiges. Ja, die ganse lewe is een groot indeling in kringe wat mekaar min of meer oordek, maar wat tog min of meer sterk afwyk van die aangrensende kringe.

En elke kring het sy eie aard, sy eie vorme, sy eie organisasie, sy eie optrede teenoor en opvatting van sake en omstandighede. Oneindig is hierdie proses van geleding, en eindeloos is die skakerings.

Maar daar kom dan tog 'n tyd dat die intellektuele deel van die volk hom bewus voel van 'n skerp verskil teenoor die breëre lae van die volk. Waar die skeidingslyn presies loop en watter kringe daarby ingesluit moet word en waarom, is nie 'n vraag wat hier verder bespreek hoef te word nie. Vir ons doeleinde is dit voldoende om gerieflikheidshalwe te onderskei tussen twee kultuurgroepe in 'n volk: die opperlaag en die onderlaag. Ons kan dan ook praat van twee pole in die beskawingslewe van 'n volk. By elke pool tree aparte kenmerke op die voorgrond: die opperlaag is gewoonlik meer bemiddeld, meer internasionaal gerig, en daar word 'n groter

waarde geheg aan die geesteseienskappe van die individu; die onderlaag is gewoonlik minder bemiddeld, meer nasionaal gerig, en die nadruk val minder op die individuele as op die groep.

Tussen hierdie twee pole of lae in die volkslewe kry ons so te sê 'n hoogspanning, 'n wedersydse uitruiling van middels en gedagtes, 'n voortdurende wisselwerking wat so oud is as die lewe self. Daardie wisselwerking tref ons aan op alle gebiede van die lewe: saaklik (kleredrag, persoonlike opsmuk, woningbou, ens.); geestelik (volkslied, rympie, raaisel, geneeskuns, volksgeloof, ens.).

* * *

Die wisselwerking kan ook waargeneem word op die gebied van die verhaalkuns. Ons kry aan die een kant dié verhale wat gewoonlik bestempel word as volkskuns of gemeenskapskuns omdat die skeppers daarvan geen bewus-artistieke bedoeling het nie, en gewoonlik anoniem bly. Dikwels word sulke skeppinge uitgeken deurdat hulle mondelings oorgedra word van geslag tot geslag en derhalwe besonder sterk onderhewig is aan verhaspeling of „zersingen." Hierdeur het juis die volkskuns 'n baie onreëlmatige vorm gekry. Dit sou egter tog heeltemal verkeerd wees om volkskuns te bestempel as vormloos, veral ná Jan de Vries so duidelik op die vormskoonheid van die Germaanse sprokies gewys het. Ook by ons vertoon menige spook- en goëlstorie 'n simmetrie van bou wat vir die fynproewer 'n nuwe lig gee op die aard en wese van die volkskuns.

Hier het ons „letterkunde" in sy oorspronklike funksie —gemeenskapskuns wat vertel word, daarom praat ons nog van *verhaalkuns*, *vertelkuns* (*fabel* en *sprokie* gaan albei terug op woorde wat beteken *om te vertel*). Eers ná die Middeleeue, veral as gevolg van die uitvinding van die drukkuns, verander die funksie van die letterkunde: dit verloor sy maatskaplike geaardheid, en dit verhuis na die boek. *Verhaalkuns* word *leeskuns*—'n tradisie wat só voortwoeker onder invloed van die skool—en in pleks van gemeenskaplik, word die kuns individueel. Bekende volksverhale word te boek gestel en ons kry die sogenoemde volksboeke.

Maar daarmee het die wisselwerking tussen die volkskuns en die amptelike skone lettere—die kultuurkuns van die opperlaag—nie opgehou nie. En verder, die wisselwerking is wederkerig. Aan die een kant styg *Reinaert* tot hoogste kultuurkuns; aan die ander kant word *Pelgrims Reis*, *Genoveva*, *Robinson Crusoe* en ander werke algemene volks-

boeke wat dierbaar is aan die hart van die gemeenskapsmens.

Dit is my bedoeling om in hierdie lig aan te toon hoe daar in die Afrikaanse letterkunde, insonderheid die prosa, wisselwerking ingetree het tussen die volkskuns en die kultuurkuns, om ten slotte langs daardie weg te probeer aantoon watter waarde daar vir ons „moderne" kunstenaars skuil in die voortbrengsels van die volkskuns.

* * *

Die letterkundige produksie van die Eerste Afrikaanse Beweging dra 'n besonderlike stempel, veral as ons let op die gediggies, verhale, vertellings wat opgeteken staan in *Di Patriot* en *Ons Klyntji*. Die gedigte is gewoonlik gebaseer op die een of ander gebeurtenis in die lewe van die mens self: 'n geboorte, huwelik, dood, 'n geval van verdrinking, politieke moeilikhede, kerklike en godsdienstige aangeleenthede, oorloë met die Kaffers en die Engelse. In hierdie opsig kan ons dus sê dat die lewe van die volk die werklike voedingsbodem was van die „letterkunde" van *Di Patriot* en *Ons Klyntji*. Dit is dus volkskuns by uitstek.

Laat ons hier die aandag bepaal by één besondere aspek van die poësie van daardie tydperk, naamlik die vraag in hoeverre dit gevoed is deur die volksgeloof van die destydse mens. Wat die poësie betref, is dit eienaardig dat een van die eerste gedigte in Afrikaans 'n vertaling is deur F. W. Reitz van die Skotse *Tam O'Shanter* van Burns: *Klaas Geswint en sy Perd* (1869). Dat dit só algemeen byval gevind het, en só goed bekend geword het, is bepaald 'n bewys dat die aarde vrugbaar en ontvanklik was, en die soort stof—spookstories—baie bekend onder die mense. Ek herinner net daaraan dat dit die tydperk was van jagtogte, gereelde handelstogte na die Baai, en veral van transportryery, almal verskynsels waaraan meer dinge in ons kultuurnalatenskap ontspruit is as wat die gewone dweper met latere tydperke in ons geskiedenis sou wou toegee, en dit is omstandighede wat bepaald gunstig is vir die welige voortwoekering van die spook- en goëlstorie.

* * *

Wat die prosa van die tydperk betref, kan ons eweneens die aandag vestig op die volksaardige daarvan: verhale i.v.m. Uilspieël, Wolf en Jakkals, familielegendes, en weer 'n aantal spookverhale wat aanpas by die stof van *Klaas Geswint*.

Op sy beste tree die volksaardige van die Eerste Beweging te voorskyn in die prosa van *Ons Klyntji*. Hierin word opgeneem spookverhale, verhale oor die slangsteen, oor voorvalle op die plase en in die daaglikse lewe, diere-

stories, goëlstories, jagstories, tierstories, vrystories, verhale oor byname en hulle ontstaan, met ander woorde: stof wat haas onopgesmuk gegryp is uit die volle lewe van die gemeenskap. Dit is dus nie nodig om nader stil te staan by die inhoud van hierdie verhale nie. Ook die kleur wat hulle gee aan die letterkundige prestasies van die Eerste Beweging, is taamlik duidelik genoeg uit hierdie paar opmerkings.

Hoe seer die letterkundige produkte van die Eerste beweging gegroei het uit die lewe, die daaglikse omgang, en deurdrenk is met die opvattings en vooroordele van die volk self, word ook treffend duidelik as ons let op die vermanings wat die redaksie van *Ons Klyntji* rig aan sy lesers met betrekking tot bydraes wat nie opgeneem kan word nie. Sulke bydraes word meestal geweier om een van die volgende redes: verhale is te grof of te ru en die smaak wat daarin geopenbaar word, is te onverfyn; verhale of gedigte is *paskwille* of skimpdigte wat so persoonlik en onkies van aard is, dat dit die redaksie in regsgedinge sou beland; verhale is nie oorspronklike skeppings nie, maar dis 'n blote navertelling van dinge wat leef in die mond van die volk.

Die „letterkunde" van die Eerste Beweging, soos verteenwoordig deur sy tydskrifte, is dan uit die volk, vir die volk.

* * *

Ná die Tweede Vryheidsoorlog kom by name die volksgeloof sterker tot uiting in die poësie. Hier wil ek net terloops noem die gedigte van D. F. Malherbe, A. G. Visser, Eugene Marais, C. M. van den Heever, I. D. du Plessis, en ander.

By die prosa kom ons dan vanself uit by die werk van Langenhoven, Reenen J. van Reenen, Leipoldt, dr. O'Kulis, Friedenthal, Van Melle, C. M. van den Heever en ander.

Reenen J. van Reenen begin taamlik vroeg al met spookverhale, hoofsaaklik in navolging van Edgar A. Poe (Vgl. by Schoonees en F. E. J. Malherbe). In 1903 al behaal hy 'n prys met 'n verhaal: *'n Hopie Bene*. Verder het ons van hom: *Celestine* 1919, en *Verborge Skatte* 1921. By Van Reenen is dit meer die notering van geheimsinnige voorvalle, dus eintlik meer die volksgenre.

Ook 'n vreemde model word gevolg deur C. L. Leipoldt (*Waar Spoke Speel* 1927, *Die Rooi Rotte* 1932). Blykens die voorwoord (Waar Spoke Speel) spits Leipoldt hom nie so seer toe op die uiterlike spookvoorval as sulks nie, maar meer op 'n sielkundige ontleding van die angsverskynsels wat by die mens waar te neem val as gevolg van dié gebeurtenisse, dus die sataniese.

Meer Suid-Afrikaans volksaardig is die werk van C. J. Langenhoven (*Geeste op Aarde* 1924, *Die Wandelende Geraamte* 1930). Langenhoven lê hom veral toe op die kaskenades van goeie spoke in teenstelling met spoke wat eenvoudig spook omdat spook spook is. Sy spookstories is egter verhale soos opgeteken uit die mond van die volk. Hoe seer dit die geval is, kon ek nog onlangs aantoon in *Waar die Volk Skep* (Die Lyk in die Brandewynvat) (*Die Brandwag*, 13 September 1940). Langenhoven se verhale verskil egter in dié opsig van die volksverhaal dat hy, trou aan die „moderne" gees, selfs van spookverhale speurverhale maak!

Die verhale van Marie Linde (*Die Goue Roos* 1929, *Die Verlore Paradys* 1932, *Kaparrings*) is soms eg volksaardig, en soms weer is dit saamgestel op voorbeeld van Europese skrywers (Frazer: *The Golden Bough*). Ook die verhale van Friedenthal (*Die Voorbode e.a. Spookverhale* 1938) is meer in die besonder die volksgenre, die spookgebeure op sigself.

By Van Melle kry ons 'n besondere aanwendig van die volksgenre. In sy bundel: *Oom Daan en die Dood* (1938) het ons twee verhale wat in aanmerking geneem moet word. *Spokery* (bls. 160) is gewoonweg 'n verhaal van die vreesaanjagende ervaring van 'n vrou wat haar man voel terugkeer ná sy dood. Maar in die titelverhaal (131) kry ons die verhaal van 'n seuntjie wat voorbodes kan sien. Die kern en die aanvaarding daarvan is bloot die volksgenre. Die nadruk van die verhaal val egter nie op die volkse voorbode nie, maar op die sielkundige uitwerking daarvan op die gees van die hardvogtige vader wat daardeur tot nadenke gestem word om hom uiteindelik koorsagtig haas om sy sakies in orde te bring vóór sy dood. Dit is Van Melle dus meer te doen om die sielkundige uitwerking as om die volksgeloof as sulks. Dit is ook die geval in 'n verhaal uit *Vergesigte* (1938, bls. 78) waarin op eienaardige wyse versoening teweeggebring word. Die versoening, wat die keerpunt is in die verhaal en die hoogtepunt van die psigologiese handeling, berus op die volksopvatting dat die geaardheid van die ongebore kind vasgestel kan word deur die handelinge en gedagtes van die moeder vóór die geboorte. Hier het ons 'n moeder wat met haar hele hart die een man aanhang terwyl sy deur omstandighede gedwing word om met 'n ander een te trou. Maar sy bly belas met 'n gevoel van verraad en skuld teenoor haar eerste liefde. In haar gedagtes het sy egter aan hom getrou gebly en by die geboorte lyk haar eersteling na haar werklike beminde en nie na sy wettige vader

nie. Toe die vader later sterf, bewerk die uiterlike voorkoms van die kind die versoening tussen die moeder en die beminde in soverre as wat dit alle bitterheid en wrokkende gevoelens kalmeer by die man en sy liefde laat seëvier. In hierdie verhaal van Van Melle het ons heelwat meer as die bloot volkskundige gegewens, meer as die volksgenre, meer as die blote verhaal van feite; die geloof word hier uitgebou as 'n hoogtepunt in die sielkundige gebeure en die aanwending daarvan laat dit uitstyg tot kultuurkuns.

Dieselfde bevrugtende inwerking van die volksopvattinge op die kultuurkuns, neem ons waar in die werk van C. M. van den Heever. Die vroegste voorbeeld in sy gebundelde werk het ons waar hy die volksverhaal van die meermin (Wie om Twaalfuur Snags in *Die Nuwe Boord*) aanwend om vorm te gee aan die hoogs individualistiese gevoel van die kunstenaar dat die skoonheid tog nooit ten volle vertolk kan word deur middel van stof nie. Die eerste prosa-voorbeeld in sy gebundelde verhale vind ons in *Simson* (1932): *Die Uitgeploegde Geraamte*, waar die volksgeloof aangewend word om uiting te gee aan die skrywer se sedelikheidsgevoel: diegenes wat die rustige verloop van sake, die vasgestelde natuurorde versteur, sal self die gevolge daarvan verduur. 'n Gewone spookverhaal word dus sinnebeeld van iets hoërliggends. 'n Spookverhaal is ook die feitelikhede in *Die Terugkeer* (Vuurvlieg en Sterre 1934) waar die geloof aan spoke weer aangewend word om gestalte te gee aan sy lewensgevoel: afkeur van huigelary, weemoed oor die verganklikheid van die hele lewe en die doelloosheid van alle menslike strewe.

En eienaardig genoeg, ook die voorbode maak sy verskyning in Van den Heever se jongste bundel kortverhale: *Die Kruispad* (1938, bls. 202). Die kerngedagte van die hele bundel is die ontsettende eensaamheid van die mens in die lewe. Die mens staan op die kruispunt tussen die tydelike en die ewige, die eindige en die Oneindige. Om te ontsnap aan sy eensaamheid soek die individu aan die een kant vertroosting by sy medemens en aan die ander kant by sy Skepper. In die besondere verhaal lees ons van 'n man wat voorbodes sien en wat derhalwe 'n uiters sensitiewe gevoelslewe voer, wat soms grens aan die histeriese senu-instorting. Hy het wêreldsku geword en vereensaam. Hy trou met 'n vrou wat hom volkome begryp en in haar liefde word sy vir hom 'n veilige toevlugsoord teen die lewe. Hulle besluit om nooit vir mekaar geheime te hê nie. Op 'n goeie dag sien hy egter

háár voorbode, en ineens weet hy dat hy dít nie aan haar kan vertel nie. Op heel besondere manier staan hy toe op die kruispad: as mens verlang hy om te weet wat die toekoms van die mens, wat die oplossing van die lewensraaisel is. Maar as die ewigheid vir hom vir een enkele oomblikkie maar openbaar word, word sy enigste toevlug daardeur aan hom ontneem, en sy eensaamheid word groter. Ook hier word die stof uit die volksmond, die volksgeloof slegs prikkel van Van den Heever se eie menslikheid, sy eie individualisme. Hy vorm die volksgenre bevrugtend om tot kultuurkuns en hy dwing dit om uiting te gee aan sy eie individuele lewensoortuiging.

In hierdie rigting gaan Van den Heever voort in sy jongste roman: *Laat Vrugte* (1939). Hy het hier vol gegryp uit die lewe van ons volk—'n rigting wat altyd sterk oorheers het in sy romans. Sulke bekende voorvalle soos rusies op mekaar se werf, kleinburgerlike skinderpraatjies, waterstelery, slaan ek stilswyend oor om te wys op die uitbeelding van die opvatting van die egte volksmens teenoor liefde, die huwelik, en teenoor die lewe self. Die plaasmens, wat haas elke dag en van kleins af die lewe voor hom sien gebeur, moet noodwendig nugterder teenoor die huwelik in sy fundamentele verhoudinge staan as die stadsmens met sy meer sentimentele houding teenoor sulke sake. Daarmee bedoel ek geensins dat die landelike huweliksverhouding sonder teerheid is of hoef te wees nie. Ook by die landelike bevolking sien die minnaars gesigte en hulle droom drome. Ek beweer slegs dat hulle kyk op die huwelik noodsaaklik nugterder moet wees. Tweedens vestig ek die aandag op die onbewuste, primitiewe gevoel van die volksmens wat in noue aanraking leef met die aarde, die gevoel naamlik dat die lewe een ononderbroke aaneenskakeling is, 'n ketting waarvan elke geslag slegs één skakel uitmaak; elke geslag sorg dus slegs dat sy eie skakel goed is en gesond. Orals by boerende landsliede kry ons die opvatting dat elkeen van ons slegs die lewe oordra aan 'n volgende geslag. In *Laat Vrugte* kry ons dit in die geval van die ou tante wat taai gewortel sit in die lewe, en in die gevoel van Oom Sybrand wat pas tot berusting kan kom as hy die eenheid tussen hom en sy seun herstel voel. Van den Heever het in hierdie roman vol gegryp uit die lewe van ons boeregemeenskap en daaruit het hy gesmee 'n beeld van die kringloop van die lewe—geboorte, groei, dood—wat in elke verganklike skepsel voltrek word. En van sy eie lewensgevoel: waar die mens hom teen die

natuurgang verset, is slegs lyding die gevolg, lyding wat die skuldige uiteindelik moet lei tot begrip en versoening.

Met hierdie roman bereik ons uiteindelik 'n nuwe hoogtepunt in 'n ontwikkeling wat lankal aan die gang was, ongesien, want ontwikkeling, groei gaan nie gepaard met knaleffekte nie. Ek sou haas kon praat van 'n nuwe geluid in ons prosaletterkunde, maar enige jare gelede het hier in Suid-Afrika krete oor die hele land opgegaan om „nuwe geluide" ter vervanging van die „armblankiese." Een van ons tydskrifte het hom in sy redaksionele kolomme gewaag aan 'n voorspelling van 'n kentering wat op hande sou wees in ons letterkuns waar die individuele—wat ongeveer 1935-36 oorheers het—dan sou terug gedring word ten gunste van die nasionale. Dit het egter gou geblyk uit dié blad se eie leiding dat die geskiedenis van die Voortrek en alles wat daarmee saamhang, beskou was as die nasionale by uitstek. Ons Eeufeesjaar (Voortrekkers en Hugenote) was op hande, en daarby is ingesleep die gebeurtenisse van ons Tweede Vryheidsoorlog. Wat het hierdie vertolking van „nasionaal" vir ons letterkunde opgelewer? Presies niks. Ons het wel twee, drie goed-leesbare romans ryker geword en minstens een toneelwerk, maar dat hulle bokant ons middelmaat uitstyg, kan nie met reg beweer word nie.

Ek staan ook vir die nasionale in die letterkunde, maar dan „nasionaal" in sy wydste betekenis, waarin dit gaan beteken dat die ganse volkslewe in al sy vertakkings ondergrond gaan word vir die mees beteuelde uiting van eie lewensgevoel. Ek wil nadruklik getuig dat vir my die enigste, waarlik lewende Afrikaanse letterkunde so te sê sy wortels moet slaan in die Afrikaanse aarde, diep moet groei in die Afrikaanse bloed, sy lewensappe moet opsuig uit wat leef, woel en gis in die gees van die Afrikaanse mens in al sy lae en vertakkings. Ek bedoel daarmee 'n volkome vertolking van ons *vólk* deur ons kunstenaars, en daardeur 'n vertolking van ons *kúnstenaars* se menslikheid self. Ek verkondig opnuut vir ons skrywers die bevrugting van die kultuurmens uit die onderkultuur, die bevrugting van die individu deur die kennis van wat leef in sy groep.

* * *

Ons merk dan ten slotte 'n nuwe ontwikkeling op. Waar ons voorheen in *Di Patriot* en *Ons Klyntji* eers die blote optekening van die volksgenre aantref, en later 'n sekere opsmukking daarvan by Langenhoven, Friedenthal, Marie

Linde, en dan 'n poging tot die sataniese by Leipoldt en Van Reenen onder invloed van Europese verskynsels, daar kry ons nou by Boerneef, Gideon Joubert, en sterker by Van Melle en Van den Heever die ontwikkeling dat die volksoorlewering slegs dien as prikkel tot die skepping van 'n eie individuele uiting van wat in hulle gees leef. Uiteindelik word die volkseie op bevrugtende wyse die ondergrond waaruit hoogstaande kunsprodukte groei. Vir ons letterkunde is dit 'n uiters belangrike ontwikkeling, wat eers skugter tot openbaring kom in 'n paar kortverhale en sketse, maar wat nou volrypheid bereik en vol in die daglig tree in 'n breedopgesette roman, 'n roman wat opstyg uit die volksbodem, tot lewe gewek deur die individu, en uitstyg tot die stratosfeer waar internasionale geestesprodukte met mekaar vergelyk word.

Dit is inderdaad bevrugting van die opperkultuur uit die onderkultuur, dit is inderdaad volkskuns wat tot nuwe lewe gewek word deur die individuele omskepping tot kultuurkuns.



# AFRIKAANSE DAKTIELE: 'N AANTEKENING

□ □ □ □ □ □ **Prof. T. J. HAARHOFF.**

PROFESSOR JOHN SCOTT, die bekende Homerus-geleerde, kla dat die Engelse taal mank gaan by die nabootsing van die antieke daktieliese hexameter weens die gebrek aan „natuurlike daktiele." Nog weer moet studente van Voss se vertaling van Homerus kla dat Duits aan so 'n gebrek ly, en ek meen dat Afrikaans, waar dit in hierdie opsig genoemde tale oortref, ook sekerlik Nederlands oortref en nader staan aan die vloeibaarheid van Grieks en Latyn.

Hierdie vloeibaarheid is grotendeels afhanklik van ope lettergrepe en vermyding van opeengehoopte medeklinkers. Nou is dit duidelik dat die afslyting van uitgange in Afrikaans bydra tot die vermindering van medeklinkers en ook die vorming van ope lettergrepe. Neem bv. die eerste reël in Terwen se vertaling van die Aeneïs wat my oog op val:

*Slaap heeft tweetal poorten, de eene gelijk men*
*verhaalt, van —*

Hier het ons drie woorde wat 'n end-medeklinker het wat in Afrikaans verval—*heeft, poorten, verhaalt;* en ofskoon in hierdie geval daar nog g'n ope lettergrepe in die Afrikaanse woorde deur dié afslyting gevorm is nie, dien die verminde-ring van medeklinkers om die reël ligter te maak. In die oorspronklike reël *sunt geminae somni portae quar*(um) *altera fertur* is daar ag medeklinkers aan die einde van lettergrepe in die Nederlandse reël, dertien; en as ons in Afrikaans dit so stel:

*Tweeling die poorte van slaap; die een, soos hul sê, is van horing,* vind ons elf; ofskoon ons dan nog die *aard* van die medeklinkers in aanmerking moet neem om 'n suiwer oordeel te vorm.

Vergelyk ons nou die ope lettergrepe—'n meer positiewe toets—vind ons in Latyn: sewe, Nederlands vyf, Afrikaans ses—wat op die lange duur heelwat verskil kan maak.

Of neem:

*Non rastros patietur humus, non vinea falcem* en ver-gelyk De Koning se vertaling:

*O' Aarde verdraagt niet d' egge meer sinds*
*niet het snoeimes de wijngaard*

met Afrikaans:

*Nòg verdra nou die aarde die eg of die wingerd*
*die snoeimes*

vind ons dat Latyn sewe ope lettergrepe het, Afrikaans sewe en Nederlands *drie*. Seer seker is die ligte ritme van Afrikaans hier nader aan die oorspronklike.

Ons vind ook 'n ander rede waarom Afrikaans meer natuurlike daktiele het, in woordjies soos *mos*, in die verswakking van vorme soos *voor, zijn, paaie, weë*, en in uitdrukkinge soos *stasie toe*, wat min of meer daktilies is, *moenie* ver|tel|nie teenoor | *niet vertellen* | of *„vertel niet"* of *„u moet niet vertellen."*

Dit is maar voorlopige opmerkings. Die hele saak moet nog sistematies ondersoek word. Selfs dan is die resultate maar analyties terwyl die finale indruk 'n esthetiese syntiese moet wees. Maar ek dink dat diegene wat Terwen of De Koning naas die oorspronklike gelees het, wat Voss of Vosmeer se Homerus ken en wat dan probeer om die hexameter in Afrikaans oor te sit, saam sal stem dat Afrikaans meer geskik is as genoemde tale. Natuurlik kan ons die ryke skakeringe van die antieke hexameter slegs in die verte naboots; maar vir wat ons kan bereik, is die ope lettergrepe in Afrikaans (ofskoon minder volop as in Latyn of Italiaans) 'n groot hulp. As ons eenmaal vasstel dat Afrikaans ryk aan natuurlike daktiele is, kan ons hulle in enige voet gebruik, die eerste of die latere, maar vir die hexameter moet ons veral probeer om 'n suiwer daktiel aan die begin te hê: 'n punt wat dikwels verwaarloos word.

Ter verdere opheldering van wat voorafgaan, hier 'n paar experimente wat ek onlangs gemaak het uit die *Georgica*.

*Rykdomme, fyn in hul veelheid*
*en vrede lê breed op die lande*
*Grotte, natuurlike mere,*
*en diep-koele Tempe-valleie*
*Osse, wat bulk en die slaap*
*wat sag kom daal in die skadu.*

Die tweede reël het nie minder as twaalf ope lettergrepe nie en oortref hier selfs die Latynse reël wat tien het—

*speluncae vivique lacus et frigida Tempe.*

So ook in—

*Onafgebroke die stroom, | en die jaar oorvloei met sy vrugte;*
*Vee is voorspoedig en vet | is die halme van Ceres | se graangerf;*
*Vore is vol van die koring | die skure bars oop met hul oeste.*

het ons *ag* ope lettergrepe in die eerste reël, *vyf* in die tweede en weer *ag* in die derde.



# MEEBELEWING

□ □ □ □ □ **PROFESSOR W. A. WILLEMSE.**

IN een van sy beroemde pessimistiese beelde vergelyk Schopenhauer die mense in hierdie wêreld met ystervarke in 'n koue winternag. As die ystervarke te na aan mekaar kruip steek die penne te veel en as hulle weer padgee van mekaar af byt die ysige koue te kwaai. Vir hierdie swaarmoedige Duitse filosoof was die lewe dan ook net om uit te ontvlug, 'n straf meer as 'n geluk. En tog bedoel Schopenhauer nie dat mens moet selfmoord pleeg nie, dit is te kragdadig en te negatief; veel liewer moet die mens op 'n harmoniese geestelike wyse langsaam afskeid neem van die wêreld. Ook bedoel hy nie dat mens 'n asketiese godsdienstige moet word nie; hy sê kunsgenieting en boweal musiek is 'n voorsmaak van wat ware ontvlugting beteken. Die mens wat hom verloor in iets wat mooi is, wat wegdryf saam met die klanke van 'n komposisie, dié mens is so gelukkig as wat op aarde moontlik is.

Dis 'n sonderlinge lewensbeskouing en tog steek daar iets in as mens die dinge net effentjies rondskuiwe. Ongetwyfeld is dit waar van die ystervarke, nl. dat mense dwarsdeur hulle lewe probeer om die eensaamheid en kilheid van die Eie-Ek te ontvlug. Een van die swaarste tye in elke mens se lewe is die puberteitsperiode wanneer hy of sy eers reg bewus word van die eie selfstandige lewenspaadjie. In sommige dagboeke wat dan geskrywe word, ontboesem die jeugdiges hulle geheime smart en sê dat niemand in die hele wêreld hulle swaar verstaan nie. Die jongmens leer dan besef wat niemand ooit kan uithou nie, nl.: „ek is 'n eie selfstandige wese wat nie weet wat van my gaan word nie en tog is ek verantwoordelik vir myself en my toekoms; alle ander mense is anders as ek en elkeen het sy eie paadjie."

In die ou tradisiegebonde tye was die indiwiduele selfstandigheid en eensaamheid nie so uitgesproke as in ons liberalistiese lewe nie. Die groepsverband in die stamtyd van volkere was so sterk dat baie min indiwidue oor hulle eie doel en plek in die wêreld bekommerd gevoel het. Daarom vind mens ook baie min selfmoorde onder stamvaste tradisiemense en daarinteen 'n groot toename aan selfmoorde onder indiwidualistiese beskaafdes. Selfmoord is die negatiewe manier om aan die swaar van verlorenheid in 'n groot wêreld te ontkom. Die verlorenheid van mense wat hulle eie self-

standigheid diep leer besef het, kan natuurlik deur baie ander omstandighede verswaar of verlig word. Nasionale oplewing soos in tye van oorlogsbedreiging sluit die mense weer vaster saam en verminder die gevoel van alleenheid. Daarom kom daar ook 'n daling in die selfmoordsyfer aan die begin van 'n oorlog voor.

Die grootste troos vir die enkeling-mens en die diepste saamvloeiing tussen mens en mens is die romantiese liefde. Laat ons nie probeer beskrywe nie hoe die mure van selfstandigheid oplos as twee mekaar werklik vind. Kindertjies en 'n eie woning maak die Eie lewe wyer en nie meer so verslote nie. Maar die kunsgevoelige ondersoekende mens kry maar steeds nog tye van vereensaming. Al die aardse en konkrete verbindinge is slegs tydelik. Ongetwyfeld speel die romantiese veroweringslus (veral van die man) by die aanhoudende gevoel van verlange 'n belangrike rol. Die Duitsers het daarvoor 'n paar pragtige woorde: „Unendlichkeitssehnsucht" (oneindigheidsverlange), „Weltschmerz" (wêreldsmart), „Ergänzungsbedürfnis" (aanvullingsbehoefte), en hulle wys daarop dat dit in die puberteit en in tye van liefdesvervreemding helder te voorskyn tree. Veral die diepvoelende manlike mens kry tot laat in sy lewe baie herhalings van die puberteitskrisisse en sielskonflikte. Met sy kuns kan hy dan sy swaar ontboesem, sy dweepsieke bewondering uitdruk, sy begeerde intrige uitspin. Op die doek kan hy die ewebeelde van die landskap waarmee sy eerste hartstog verbonde was, te voorskyn roep. (Dit is 'n feit dat skrywers en skilders 'n neiging het om die taferele van hulle puberteitsjare in nuwe vorme steeds te bly koester.)

Nie alleen in die voortbring van kuns wat slegs vir enkele beskore bly nie, maar ook in die geniet van kunswerke is die drang om die eie alleenheid te ontvlug van groot betekenis. *Kuns is eintlik dat wat andere so met die kunstenaar kan meebelewe dat hulle harte vir mekaar oopsluit.* Die kunstenaar en die kunsgenieters, asook die kunsgenieters onderling, ervaar hulle diepe saamhorigheid deur die kunsstuk, hulle lotsgemeenskap.

Miskien kan hierdie ontleding ons ook 'n bietjie nader bring by die oplossing van die vraagstuk, wat is die hoogste kuns. Ons sou kan sê die kuns wat die wrede skeiding tussen mens en mens die meeste ophef. Die werk dus wat die ander laat glo „wonderbaarlik, ek het dit al so lang wou belewe, maar ek kon nie so iets voorstel nie of afbeeld nie." As dit iets voorstel wat nie meer daar is nie of onbereikbaar ver, het

dit vir die kunstenaar en deur sy weergawe ook vir die waardeerder meer waarde. Daarom moet in die hoogste kuns steeds 'n afskeidsatmosfeer gevoel word; 'n sonsondergang tref altyd meer as 'n sonsopkoms. In die letterkunde sou die tragiese dus die voorrang kry.

Die tragiese kry in hierdie verband groot betekenis juis omdat die vlug vir die eie alleenwees op die wêreld, in die voortbring en geniet van die skone so 'n rol speel. Is die tragiese held of heldin nie 'n sublieme weergawe juis van die persoon wat sy swaar alleen moes dra nie? Gewoonlik gee die tragiese figuur hom aan die strafgerig van die wêreldorde oor, omdat by hom 'n diep-menslike ideaal of passie teen daardie orde ingedruis het. Die helde, bv. Brutus in Shakespeare se „Julius Cæsar," „Saul die Worstelheld" van Malherbe, Wenda in „Kromburg" van Van den Heever, Maria uit „Sy Kom met die Sekelmaan" van Hettie Smit, verloor die stryd of ondergaan hulle straf gedeeltelik omdat hulle glo dat al die ander hulle verlaat het en niemand meer hulle ideaal of passie meebeleef nie.

Wanneer die tragiese dus so geskilder word dat ons daarin 'n groot mensesiel alleen sien stry en sien ondergaan, omdat die meerderheid en selfs sy eie beter wete teen hom staan, dan lewe ons die beste mee. Ons raak deur die suiwere meegevoel en bewondering heeltemal in daardie siel verlore, ons voel daarmee vereenselwig en vergeet ons eie selfstandigheid en alleenheid. Saam met die skrywer en die ander lesers voel ons nou nie meer so afgeskeie en selfstandig teenoor die lewe en die noodlot en die dood nie. Ons besef dat almal saam marsjeer en dat almal ewe min weet waarheen.

# AFRIKAANSE VERSRITME[1]

□ □ □ □ □ □ □ □ **W. E. G. LOUW.**

TOE Verwey eenkeer deur sy studente gevra is om die onderskeid tussen metrum en ritme te verduidelik, het hy, volgens sy eie woorde, sonder aarseling en sodat hulle hom verwonderd aangekyk het, geantwoord: „Metrum is iets dat niet bestaat, het eenige wat bestaat is ritme." 2) Nadat dit gelyk het of hierdie spontane, maar oordrewe stelling bevestig sou word deur die ondersoekinge van so 'n eminente prosodis as E. W. Scripture, wat egter eenmaal deur prof. A. W. de Groot in *De Nieuwe Taalgids* een van die verfrissende sofiste van die moderne metriek genoem is, het Verwey, heeltemal tereg, aan sy moontlike ongelyk begin twyfel. Voortgesette, veral historiese studie van die probleem het ander uitkomste gebring. Hy moes erken dat elke digter met tweeërlei reëlmaat te doen het: ritme èn metrum. Duidelik sê hy dit later: „Wij zullen nooit anders uiten dan de ritmen die zich uit ons opdringen, maar wij weten dat voor ze zich ons vertoonden, ze in een onderbewuste wereld in gemeenschap waren met de groote dooden, die we metra noemen. Zoo ongeveer denk ik als de Zon, die weet dat hij ergens met de groote schim Zwaartekracht bevriend is. De metra zijn eigenlijk ontzettende dooden. Niemand ziet ze, we zien niets dan ritmen. Maar zij zijn de wiskunde achter de ritmen, de onverbiddelijke, onlichamelijke wetmatigheid." 3)

Dit is hieruit duidelik dat Verwey die normgewende waarde van die metrum erken, waarbo, met meerdere of mindere gebondenheid aan dié norm, die gevoelstroom van die digter hom in persoonlike ritmes ontlaad. Maar die metrum is nog veel meer as abstrakte wiskunde: dit is 'n motoriese beginsel van groot betekenis. Afwykinge van hierdie norm—d.w.s. konflikte wat kan ontstaan tussen die metriese en ritmiese strominge van 'n vers—vorm dikwels hoogtepunte in die poësie.

Dit is verder duidelik dat 'n bespreking van versritmes altyd 'n bespreking van besondere gevalle moet wees, terwyl 'n bespreking van die metra hom moet bepaal by die norme, by die algemene, onliggaamlike wetmatigheid van die verskuns.

---

1) Afrikaanse verwerking van 'n Nederlandse voordrag gehou voor die *„Achttiende Nederlandsche Philologen-Congres"* in Nijmegen op 15 April 1939.
2) A. Verwey: *Ritme en Metrum*, bl. 9.
3) A. Verwey: *Ritme en Metrum*, bl. 81.

Wat hierdie laaste punt betref, is dit hier nie die geleentheid om in besonderhede te tree oor die talryke en dikwels baie moeilike probleme van die prosodie nie. Daarom sal hierdie inleidende opmerkinge uiters beknop wees en slegs dié sake aanraak wat rigtingaangewend blyk te wees vir elke bespreking van die Afrikaanse verskuns.

Hier moet nog opgemerk word dat die Afrikaanse prosodie, eweas soveel ander gebiede van ons literêre wetenskap, 'n studieveld is wat vir die grootste deel nog onontgonne is. As enigste belangrike, baanbrekende werk mag 'n mens die studie van dr. Tj. Buning noem: *Afrikaanse Versbou*, waarvan slegs die eerste deel voltooi is en wat nog nie algemeen toeganklik is nie.[1])

Buning het sowat die hele veld van die teoretiese prosodie ondersoek, en, uitgaande van die bevindinge van sy voorgangers, probeer om 'n objektiewe versleer vir Afrikaans op te stel. Sommige van sy konklusies is reeds waardevol vir ons. Hierdie bevindinge sal ek in die loop van die bespreking aanvul met die resultate van 'n eie, voorlopige studie van antimetrie in die Afrikaanse, vyfvoetig-jambiese vers.

* * *

Om die grondslae van die Afrikaanse taalritme te verklaar, het dr. Buning 'n eklektiese teorie ontwerp, saamgestel uit die onderling versoenbare bevindinge van die fisiologiese, psigologiese en isochronistiese beskouinge in die prosodie. Hierdie teorie noem hy die *takt-teorie* en formuleer hy as volg: „By die waarneming van 'n reeks sintuiglike indrukke (bv. taalklanke) ontstaan 'n neiging, as gevolg van toename en afname van die aandagspanning, om die reeks nie as 'n geheel op te neem nie, maar dit te koördineer in groepe wat onderling korrespondeer. Subjektief word hierdie groepe gemarkeer deur 'n relatief-isochrone takt, wat gewoonlik objektief onderskei word deur fisiologiese (spier-motoriese) reaksies van meer of minder energie (klemtoon)." [2])

Die elemente wat hy hierin opneem enersyds van die psigologiese, andersyds van die isochronistiese skool, erken 'n mens duidelik in die eerste en tweede deel onderskeidelik van hierdie formulering.

Uit die tweede deel van hierdie teorie—en hierby sluit Buning hom aan by Engelse prosodiste soos T. S. Omond en Egerton Smith—volg die stelling van 'n *subjektief-metriese ictus.* Hierdie ictus is slegs 'n prosodiese fiksie, maar verklaar

---

1) Intussen het hierdie boek by J. H. de Bussy, Pretoria, verskyn. Deur die welwillendheid van die Universiteitsbiblioteek van Pretoria is die MS. hiervan in bruikleen aan my afgestaan.

2) Tj. Buning: *Afrikaanse Versbou*, bl. 30.

baie moeilikhede verbonde aan 'n te strenge isochronistiese beskouing. Wanneer 'n mens—soos Buning dit doen—hierdie teorie, wat in die eerste plek vir Afrikaanse ontwerp is, maar wat ook ruimer van toepassing mag blyk te wees, aan die veel besproke eerste vers van Vondel se *Gysbrecht van Aemstel* toets, word dit duidelik dat jy slegs *vier* objektiewe heffings—met miskien één oorbetoonde daling—en verdere subjektief-metriese icti kan onderskei:

Het hemelsche gerecht heeft zich ten lange leste

Hierdie metries-gevoelige beoordeling impliseer geen skoolse skandering nie: dit voorkom enersyds wat De Groot die „noodsprong" van die verstokte isochroniste genoem het, nl. die aanvaarding van die absolute isochronie van alle objektiewe heffings, en behou aan die ander kant die essensieel-jambiese en sesvoetige vorm van hierdie vers, soos Vondel dit, volgens De Groot, ongetwyfeld self moes gevoel het.[1] Dit voorkom vanselfsprekend ook twee geweld-dadige klemtone—soos 'n verouderde skandering dit vereis het—op die buigingsuitgang van die adjektief *hemelsche* en die refleksief *zich!*

Daar vloei egter twee ander konsekwensies voort uit hierdie teorie, wat 'n objektiewe formulering van die onderskeid tussen metrum en ritme vergemaklik. Sonder nader hierop in te gaan, sou 'n mens, wat Afrikaans betref, dit as volg kan saamvat: *metrum* het as grondslag ons subjektiewe groepeer van klanke in 'n reëlmatige opeenvolging van heffings en dalings; wat die taal betref, val hierdie heffings en dalings saam met die onveranderlike, in die wese van die taal self opgeslote *woordaksent*. *Ritme* daarenteen word gekenmerk deur die veel minder reëlmatige opeenvolging van meer of minder beklemtoonde heffings volgens die *sinsaksent* wat met die stemminge verander en in individuele voordrag van persoon tot persoon wissel. Die toppe van hierdie twee strominge val natuurlik nie altyd presies saam nie, en die harmoniese oplossing van dergelike konflikte kan groot estetiese effek hê.

Dat die Afrikaanse *woordaksent* in vergelyking met die verwante Nederlandse vorme, treffende afwykinge vertoon, word duidelik wanneer 'n mens in die eerste plek in aanmerking neem hoe ingrypend die woordvorm, alleen al bv. deur die wegval van sommige intervokaliese konsonante soos *d* en *g*, deur voortgesette assimilasie ens., gewysig is; en in die tweede plek deur te bedink hoever die proses van defleksie

1) A. W. de Groot: *De Nieuwe Taalgids*, XXVI, bl. 245.

# BESPAAR op u

# MEUBELS

# by CARNIE'S

## Waar Kwaliteit Eerste Vereiste Is



DIE

**,Voortrekker'**

is 'n buitengewone, kunstig - ontwerpte en stewig geboude drie - stuk voorkamerstel. Oorgetrek in enige kleur om in individuele smaak te val.

**Kan Gekoop Word vir Slegs**

# 5/-

PER WEEK.

## Ruil U Ou Meubels in vir Nuwes.

**Ons meubileer 'n volledige huis vir PER WEEK ...... ...... ...... ...... ...... ......** **12/6**




**Harrisonstraat 61**

Hoek KERKSTRAAT,

JOHANNESBURG.

Foon 33-4351. Posbus 7032.

in Afrikaans deurgevoer is! Daar is bowendien belangrike aksentverskuiwinge gewees: in Afrikaans sê ons—om slegs 'n paar voor die handliggende gevalle te noem—bv standaard teenoor standaard; Noordewind teenoor Noordewind; aartsvaderlik teenoor aartsvaderlijk, agteloosheid teenoor agteloosheid; belangeloosheid, sorgeloosheid, ingenomenheid; toegeneentheid teenoor toegenegenheid, ens. Dan praat ek nie eers hier oor belangrike fonetiese verskille tussen Nederlands en Afrikaans nie: die vermindering van tongspanning, die belangrike verskuiwinge na 'n meer neutrale posisie van ons foneme, in enkele gevalle selfs die wysiging van die fonean, die geheel en al ander wyse van fraseer wat ons taal vir Nederlandse ore die tipies „sangerige" klank gee! Kortom, die klank van gesproke Afrikaans verskil belangrik van Nederlands.

Daar moet ten slotte vasgestel word dat 'n heffing in Afrikaans tot stand kom deur die *ekspiratotiese aksent*. Hierin stem dit dus ooreen met Nederlands, Engels en Duits, in teenstelling met die klassieke kwantiteitsvers en bv. Frans, waarin, ten spyte van die aksent as byfaktor, die *duur* van die sillabe van deurslaggewende betekenis is. As 'n mens, soos enkele prosodiste reeds probeer het, sowel *aksent* as *kwantiteit*, plus miskien ook *toonhoogte*, tot één faktor terugbring en dit *intensiteit* noem, is jy waarskynlik nog nader aan die feite. 1)

Volgens dr. Buning geld die bevindinge van Wallin, wat die betekenis van hierdie faktore in Engels ondersoek het, in breë trekke ook vir Afrikaans.2) Wallin het nl. vasgestel dat die heffing in byna 60 persent van gevalle tot stand kom deur *duur* plus *luidheid* plus *toonhoogte*—wat 'n mens gesamentlik *intensiteit* kan noem. Vir die ander faktore alleen of gesamentlik is die syfers veel laer. Wat Afrikaans betref, mag 'n mens dus konkludeer dat die versritme op klemtoon berus.

* * *

Oorgaande tot 'n nadere bespreking van die Afrikaanse versritme, wil ek die indeling volg wat deur A. W. de Groot in 'n *Gids*-opstel van 1933 voorgestel is 3) Hy onderskei nl *twee* hoofsoorte: ten eerste die *temalose* of vrye vers, en ten tweede die *tematiese* vers.

Die term *tema* word hier gebruik vir die telkens weerkerende min of meer reëlmatige beweging wat by slegte voordrag deur die so gevreesde „dreun" benader word. Die

1) A. W. de Groot: *De Nieuwe Taalgids*, XXIV, bl. 191.
2) Tj. Buning: *Afrikaanse Versbou*, bl. 20.
3) A. W. de Groot: *De Gids*, 1933. III.

funksie van hierdie *tema* is tweeërlei: dié van periodisiteit, responsie en herhaling, wat De Groot kortweg hiërargiese korrespondensie noem, en dié van samehang of monargiese koördinasie.

Die tematiese vers word verder onderverdeel in die vers met metriese en die met ritmiese tema. In eersgenoemde is die aantal dalings sowel as die aantal heffings vasgestel; in die tweede soort slegs die aantal heffings. As voorbeeld kan 'n mens enersyds die volgende vers van Nijhoff noem:

De kaarsen branden tusschen mandarijnen

En andersyds die volgende verse met telkens drie heffings en 'n onbepaalde aantal dalings van Henriëtte Roland Holst:

Menigmaal zag ik natuur
Als een dier dat een sprong gaat doen
Diep-ademend stilstaan
En dan uitbreken in groen
en bloei storten over de wereld . . . 1)

* * *

Oor die eerste klas in Afrikaans kan ek kort wees: die temalose of vrye vers is by ons nog slegs uiters sporadies beoefen.

Die eerste digter by wie ek 'n paar vrye verse aangetref het, is Eugène Marais. Hierdie verse is egter selfs in sy eie werk uitsonderinge en is op karakteristieke inlandse motiewe geïnspireer. Dit laat die vermoede opkom dat Marais miskien deur inlandse vorme beïnvloed kon gewees het. Heeltemal uitgeslote lyk dit my nie. Aan die ander kant is dit nie onmoontlik dat Marais, wat lank in Europa vertoef het en die invloed van verskillende literature moes ondergaan het, kennis kon gemaak het met bv. Franse eksperimente op die gebied van die *vers libre*. 'n Derde moontlikheid, wat eintlik meer voor die hand skyn te lê, nl. dat hierdie vrye vorm nog 'n soort primitivisme is, inherent aan die Afrikaanse vers op daardie stadium van sy ontwikkeling, moet 'n mens, glo ek, wat Marais betref, beslis van die hand wys. Die Afrikaanse vers is bowendien in daardie tyd in hoofsaak bepaal deur die metriese Hollandse vers van vóór '80.

Van hierdie vrye verse noem ek slegs twee baie eenvoudige liriese gediggies: *Hart-van-die-dagbreek* en *Die Woestyn-Lewerkie.* Ek haal die laaste volledig aan:

---

1) Daar sal wel ander skanderinge van dié verse moontlik wees.

Gampta, my vaal sussie,
al wat ek in die wêreld het
buiten my ou ouma!
As jy bo in die lug sing,
kan jy al die wonderlike dinge onder sien;
waar die hasie wegkruip
en die steenbokkie sy lêplek maak.
En die meide kan jou nie raak nie,
want jy is sterker as álmal
al is jy swakker dan ek.

Selfs die bergleeu, wat ons bangmaak
as hy snags brul,
kan jou nie raak nie.
Ek sal jou oppas, my sussie,
tot al jou kleintjies groot is.
My vaal sussie, Gampta,
ek sien jou!

Hierin het 'n mens te maak met die andersoortige ordeskeppende beginsels wat die vrye vers bepaal, en wat, behalwe deur Franse prosodiste soos Dujardin, o.a. ook deur die Engelse digter Robert Bridges in 'n voortreflike klein studie met die toepaslike titel *Humdrum and Harum-Scarum* [1]) uiteengesit is.

In die werk van Marais se tydgenote sal 'n mens, glo ek, tevergeefs na temalose verse soek. Eers in 'n paar bundels ná ongeveer 1930 uitgegee, merk 'n mens weer 'n neiging om in dié rigting uit te gaan. Die Afrikaanse kritiek het aanvanklik enigsins loslippig beweer dat enkele van hierdie jongere digters „vrye verse"—of nog vaer „spreekverse"—skryf. Hoewel daar 'n neiging bestaan, lewer nader ondersoek egter geen steekhoudende bewys vir hierdie bewering nie. Wèl is die metriese tema deur sommige losgelaat ten gunste van die met groot vryheid hanteerbare, ritmiese heffingsvers. Selfs hierin het daar in die jongste tyd weer verandering gekom en die voorliefde vir die sonnet by verskillende digters het tot gevolg gehad dat die vorm strenger geword het. En hiermee het ons by die tweede en laaste afdeling gekom: die tematiese vers in Afrikaans.

* * *

Vir die doel van hierdie artikel moet hier volstaan word met enkele algemene opmerkinge wat treffende verskille

1) *Oxford University Press*, 1930.

tussen die Afrikaanse en Nederlandse versritme illustreer, en verder met 'n vlugtige skets van die aard van ons tematiese vers.

Die eerste opmerklike verskil is dat *trisillabiese substitusie* —'n vorm van antimetrie waarteen daar in die verlede soms in Nederlands, Engels en Duits so streng gewaak is—'n baie gewone variasie op ons jambiese maat blyk te wees. 'n Historiese ondersoek het bewys dat dit vanaf die vroegste tyd die geval was. Hoewel party digters probeer het om die aanwesigheid van anapeste en daktiele tussen hul jambes te vermy deur die gebruik van min of meer gangbare afkortinge soos *held're, laaf'nis, kand'laar, enk'le, skeem'ring* i.p.v. die korresponderende trisillabiese vorme *heldere, lafenis* ens., of selfs deur die verkeerde gebruik van onverboë adjektiewe soos *ligtend'* i.p.v. *ligtende*, of ook wel deur meer of minder gelukte, maar in ons taal tog vreemd klinkende elisies soos *hande en voete, voor die opgaan van die son, deur bosse omring* ens., kon geeneen dit konsekwent volhou nie. Hoewel hierdie trisillabiese voete op enige plek in die vers kan voorkom en ook wèl voorkom, het 'n statistiese ondersoek bewys dat hulle vir byna 50 persent van gevalle om die middel van die vers konsentreer—waarskynlik omdat die eerste en laaste voete van soveel betekenis is vir die juiste bepaling van die versaard. Die enigste verklaring wat ek vir hierdie so karakteristieke vorm van antimetrie kon vind, lê m.i. in die aard van ons taal: nl. in die na verhouding met Nederlands of Duits groter aantal *swakbetoonde* voorsetsels ens. Die Nederlandse *voor* sou desnoods nog sterk beklemtoon word, die Afrikaanse *vir* nooit nie! Prof. Haarhoff, wat proewe met die klassieke heksameter in Afrikaans gemaak het, het na 'n vergelykende studie in 'n artikel oor *New Forms in Afrikaans Poetry* [1]) tot die gevolgtrekking gekom dat Afrikaans ryker is aan natuurlike daktiele as Engels, en meer swakbetoonde lettergrepe besit as Nederlands of Duits. Hy ag Afrikaans dan ook besonder geskik om klassieke mate weer te gee. Of hy gelyk het wat betref sy stelling van die natuurlike daktiele—veral in die eerste voet van 'n vers—moet ek ten seerste betwyfel. [2]) Wel gee ek hom gelyk wanneer hy die bestaan van so baie ligte sillabes toeskryf aan die toonloos word in Afrikaans van sommige Nederlandse vokale, die vorming van die verlede tyd—Ndl. *stond* teenoor Afr. *het gestaan*, ens. Al hierdie dinge sou egter in die toekoms nader ondersoek moet word.

---

1) Vgl. *The Achievement of Afrikaans*, bl. 68, 78 e.v.
2) Vgl. Overdiep: *Beknopte Nederlandsche Versleer*, bl. 24.

'n Laaste algemene opmerking—skynbaar teenstrydig met hierdie eerste—geld die swak of vroulike uitgang aan die einde van 'n vers: die s.g. hiperkatalektiese daling. 'n Noukeurige ondersoek het tot die gevolgtrekking gelei dat hierdie daling, hoewel 'n mens dit herhaaldelik van die begin af in ons verse aantref, tog seldsaam genoem word. Sommige digters—bv. Totius, en Leipoldt, nie in sy vroeër, maar wèl in sy later werk [1])—maak daar meer gebruik van as ander, maar dit is kenmerkend dat 'n mens in 'n gedig van 130 reëls deur Toon van den Heever slegs *drie* hiperkatalektiese dalings kan vind! [2]) Weer wil ek 'n moontlike verklaring in die wese van ons taal soek: deur die verlies bv. van werkwoordelike meervoudsuitgange, infinitiewe op *-en*, deur die sterk uitbreiding van meervoudsuitgange op *-s* ten koste van die op *-en* in die selfstandige naamwoord, het Afrikaans 'n paar van die belangrikste voorraadskure van vroulike uitgange kwytgeraak. Die byvoeglike naamwoord, wat by ons in enkele gevalle in attributiewe funksie nog een van die weinige bewaarde verboë vorme is, sou 'n mens juis in daardie posisie, nl. vóór die sintaktiese of metriese pouse aan die einde van die vers, in die reël nie verwag nie. In hierdie opsig vertoon die Afrikaanse versritme dus ooreenkoms met die Engelse, waarin—soos W. W. van Lennep by sy *Hyperion*-vertaling reeds opgemerk het [3])—*staande rym* en manlike uitgange 'n baie karakteristieke verskil met Nederlands vorm. Die Nederlandse sonnet-konvensie van òf alternerende òf omarmende sterk en swak ryme geld dus vanselfsprekend nie vir Afrikaans nie.

Om nou tot 'n kort skets van die tematiese vers in Afrikaans oor te gaan, kan 'n mens samevattend sê dat die vers van die digters van die Tweede Afrikaanse Taalbeweging oor die algemeen 'n sterk metriese tema besit het: die digters het hul nie al die vryhede veroorloof wat 'n jonger generasie aandurf nie. By die meeste digters uit hierdie tydperk kan 'n mens selfs 'n sterk neiging tot isosillabisme konstateer, hoewel die tel van sillabes nooit 'n kriterium vir die Afrikaanse vers geword het nie. [4]) Buitendien is hierdie neiging teengegaan deur die reeds besproke trisillabiese substitusie. 'n Mens kan egter by individuele digters baie interessante afwykinge vind.

---

1) Vgl. *Pater Servaas* (in *Skoonheidstroos*), veral twee passages wat so begin: ,,Die aand daarna . . ." en ,,Die end daarvan? . . ."

2) Vgl. *In Die Park.*

3) W. W. van Lennep: John Keats: *Hyperion*, bl. 27.

4) Tj. Buning: *Afrikaanse Versbou*, bl. 162.

Totius [1]) bv. skryf 'n byna isosillabiese vers, besonder reëlmatig van bou, sonder heftige konflikte tussen die metriese en ritmiese strominge, met, vir my eie smaak, te veel subjektief-metriese icti. Baie treffend is verder sy voorliefde vir die hiperkatalektiese daling. Hierdie voorliefde vind ook sy neerslag in slepende ryme:

Van hoe Johanna, nog so jonk, gely *het*
en hoe sy van haar lieweling geskei *het* . . . .
daarvan vertel ek in my somber lied . . . .

Wie te vermoeid was, moes verlate ster*we* . . . .
Tot Goa 't sy oor land en see geswer*we* . . . .

Uit: *Dona Joanna de Mendoca.*

Hierdie twee trekke—'n voorliefde vir slepende uitgange en te veel subjektief-metriese icti—gee aan Totius se vers sy karakteristieke weekheid en peinsende toon. In die volgende fragment—deur Buning aangehaal—is hierdie gebrek aan objektiewe heffinge só noodsaaklik, sou 'n mens dink, by die dramatiese situasie, seker 'n swakheid:

En hy keer hul en hy weer hul
met sy bloedbedrupte spies . . . .

In die reeds vermoeide trogeïese maat maak hierdie week aksente dié indruk nog sterker.

'n Treffende teenstelling met Totius is die viriele, opstandige Toon van den Heever, wat rondom 1920 'n vernuwing van die Afrikaanse vers teweeggebring het. By hom vind 'n mens sterk, skokkende oorbetoninge, verrassende tempo-versnellinge en vreemde ritmiese kapriole.

Hier sit jy in jou atelier en gooi
die suiwer sonlig oor die koppies heen . . . .

Hy het hom vryhede veroorloof wat min digters, selfs van die jongste tyd, met welslae aandurf. Ek wil hierdie bewering met één enkel voorbeeld verduidelik: die onvoltooide vers is 'n vorm van antimetrie wat in poësie op kwantiteitsbasis sinds die Oudheid bekend is. Reeds Vergilius het soms gebruik gemaak van hierdie, wat 'n Engelse digter eenmaal ,,pathetic half-lines'' genoem het. Hiervan is die afskeid van Aeneas en Dido 'n bekende voorbeeld:

desine meque tuis incendere teque querellis.
Italiam non sponte sequor. (Aeneis, IV, 360.)

Weens die relatiewe isochronie van die verse, veroorsaak 'n

---

1) Dr. Buning het in twee bylae tot sy proefskrif die eerste op die treffende teenstelling Totius — F. van den Heever gewys. Die tegniek van hierdie twee digters vorm so 'n skerpe kontras dat ek hier en daar sy gegewens aanvul en uitbrei.

dergelike onvoltooid gelate reël 'n treffende tempo-vertraging, met gevolglik verhoogde nadruklikheid. Van Germaanse standpunt veroorsaak dié vertraging terselfdertyd sterk oorbetoning: byna elke sillabe word 'n heffing. Hierdie drastiese middel wat die sekondêre ritme beïnvloed, het Toon van den Heever meermale met groot sukses toegepas. In die volgende fragment val die laaste vers dadelik op weens sy kortheid. 'n Assonansie-skakel met die op twee na laaste reël wat met die woord *beef* eindig, gee aan hierdie vers inderdaad, by besonder nadruklikheid, die skyn van volle lengte:

> Daar brul die leeu nog en die bulte *beef*,
> Die wildsbok stamp nog wolke stof omhoog
> *En kwaggas runnik week* . . . .

Onder die ouer generasie wat verse met 'n metriese tema geskryf het, is Leipoldt egter die meester. Dit is interessant om na te gaan met hoeveel variasie en soepelheid hy sy vers gehanteer het: oorbetoninge, 'n sorgvuldige en juiste gebruik van trisillabiese substitusie, 'n vir daardie tyd verbasende subtiliteit in die gebruik van die cesuur—dit is kenmerke van sy tegniese vermoë. Ek beperk my tot twee voorbeelde: in die volgende verse uit *Oom Gert Vertel*—wat in Nederland reeds deur Verwey so hoog geprys is—raai Oom Gert sy peetseun en die se vriend daarvan af om hulle by die Boerekommando's aan te sluit. Dit is aan die einde van die oorlog, die oormag van die Engelse is oorweldigend. In bewoë pentameters vertel Leipoldt hierdie vir ons altyd nuwe verhaal: meteens stok die ritme in 'n vers met nie minder as vier oorbetoonde dalinge, sodat daar van die tien lettergrepe slegs één daling is:

> „Ons kan dit nie hier uithou nie, oom Gert.
> 'n Mens moet tog iets vir sy nasie doen."
> ‚*Doen! doen! iets doen! ag, wat kan julle doen?*
> Wat kan ons algar doen?"

'n Mens dink onwillekeurig aan die klassieke vers uit Milton se *Paradise Lost* waar hy hom ook drie (teenoor Leipoldt se vier) oorbetoninge veroorloof:

*Rocks, caves, lakes, fens, bogs, dens and shades of death* [1])

Die effek van Milton se vers is egter tog swaarder as dié van Leipoldt: dit skryf ek in die eerste plek toe aan die swaar pouses wat hierdie vers kenmerk.

Die tweede voorbeeld uit Leipoldt wat ek enigsins uitvoerig wil behandel, haal ek aan uit sy *Voorspel tot 'n*

---

1) Vgl. Robert Bridges: ***Milton's Prosody***, bl. 40.

*Afrikaanse Heldedig*: ná 'n lang enigsins vervelende beskrywing van die koers van die stormagtige tropiese wind die moesson kry 'n mens die volgende verse:

Dan ná sy warrel | slinger | en sy sing.
Keer hy regsom en trek weg oor Sahara
Om as sirokko skreeuende deur die land.
Die grysvaal sand in stuipe te verslaan
Tot wolke dig soos wierook . . . .

Die afwykinge van die metriese tema in hierdie fragment is buitengewoon interessant: in die eerste vers is daar 'n oorbetoonde daling: *dan*, twee onderbetoonde heffings (of subjektief-metriese icti) op *ná* en *en*, met gevolglike tempoversnelling, by wyse van kontras met die m.i. nie minder as drie retoriese pouses ( | ), wat die tempo aanvanklik vertraag en onseker maak—'n vooraanduiding van die omkeer van die wind! In die tweede vers word die eerste daling weggelaat, waardeur die gewone metriese pouse wat reeds die verse skei, nog langer en die klemtoon op die eerste sillabe verhoog word: *keer*, met besonder sterk aksent. Dan volg —tussen die jambes—'n byna suiwer trogeïese undulasie: 'n omkeer van die ritme wat die omkeer van die wind uitbeeld soos geen ander middel dit sou kon doen nie! 'n Mens merk verder die stotende effek van die oorbetoonde eerste daling van die derde (anapestiese) voet; die ruwe botsing van aksente deur die inversie van die vierde voet: „trek weg oor," en die versnelde uitspraak van die laaste versgedeelte. Dan kom die sterk derde reël, elf lettergrepe lank, met maar vier heffings, waarvan één m.i. eintlik onderbetoon is: *om*. Hierdie reël het 'n geladenheid en snelheid wat nog treffender word deur 'n baie ligte cesuur na die vyfde sillabe. Waar die eerste helfte van die vers reeds 'n vaart begin kry deur die onderbetoning en omsetting, kry 'n mens in die tweede helfte, ná die kragtig uitgesproke *skreeu-*, met sy vier agtereenvolgende dalinge, 'n meeslepende, deurbrekende geweld wat nie gestuit word deur die metriese pouse nie. (Die komma wat Leipoldt hier plaas, is m.i. te sterk.) Hierdie m.i. geënjambeerde periode stu vorentoe deur die hele daaropvolgende vers—ook treffend met sy enkele oorbetoning en sy versnelde vierde en vyfde voet—om eers in die laaste reël, ag-en-twintig sillabes verder, tot rus te kom. Treffend word hierdie rus geantisipeer deur die volkome reëlmatig-jambiese undulasie van hierdie vers, besonder breed en statig van gang.

*tot wolke dig soos wierook.*

'n Ander, nie ritmiese faktor, dié van alliterasie, verhoog nog die ekspressiwiteit van hierdie verse: die *s*-klank en die liquidae van die eerste vers antisipeer reeds die komende konsonante. Reeds in die tweede vers is die klank skerper en kry 'n mens die kombinasie *k - r - s*, wat eers in die derde voet tot volle uiting kom. 'n Mens kry die fluitende *s*, die lang gerekte triller en die eksplosiewe dubbele *k* in die woord *sirokko*, konsonante wat direk na die ligte cesuur omgesit word in die volle, treffende kombinasie wat 'n mens as 't ware reeds van die begin af vermoed: *s - k - r - eeuende.*

Dit mag baie na oordrewe psigologiseer lyk: Leipoldt was natuurlik nie bewus van hierdie effekte nie, maar dat hulle hier is, en dat hulle ongeveer die werking het, soos ek dit probeer ontleed het, staan m.i. vas.

Dergelike verse het die rigting aangewys waarin die Afrikaanse verskuns sou ontwikkel: na 'n vryer ritmiek, na 'n tot dusverre ongekende soepelheid en ekspressiwiteit. Ná 'n aanvanklike oorhelling in die rigting van die vrye vers, waarop ek reeds gewys het, is in die algemeen teruggekeer tot die tema—ritmies òf metries—wat, soos ek meen, op die duur onontbeerlik sal blyk te wees vir ons poësie. Van hierdie jongere verskuns wil ek slegs één proef gee, waarin, naas 'n verrassende gebruik van onder- en oorbetoninge, met die daardeur veroorsaakte plastiese tempo-versnellinge en vertraginge, ek ook wil wys op 'n aspek van ons poësie wat nog net in die verbygaan ter sprake gekom het: nl. die sekondêre of reëlritme. Deur 'n uiters soepele plasing van cesure van kortere of langere duur, deur enjambemente wat deur 'n terminaalklank met die voorafgaande en daaropvolgende verse verbind word, bereik hierdie digter effekte soos ons tot dusverre nog nie in ons poësie geken het nie. Persoonlik hoor ek hierin reeds iets van wat eenkeer so toepaslik genoem is „the larger harmonic effects of verse" [1]) —'n seker teken dat ons poësie 'n nuwe hoogtepunt nader. Ek bedoel die gedig *Lucifer* van N. P. van Wyk Louw:

> So het hy toe gestort in blinde
> nag-angstelike vaart, deur alle
> verdiepinge van sterre en winde,
> deur leegtes, wisseling van kristalle
> gedaantes, skeemring, duisternisse
> afgrondelik diep verborge van
> die hoë lig, langs die gewisse
> steil vallyn van die smart, verban

1) **Egerton Smith:** ***The Principles of English Metre,*** **bl. 26.**

van die heldre vreug waarheen hy wou
met roei van blanke vlerk bo vlerk
opstyg in saligheid en vou
die magtige vleuels tot rus in God.
Net soos die hoë winde sterk
terugslaat van die kranse, tot
die blou klowe neerwaarts fluit
van snelle ruising—so sy val;
magtloos, en droewig om die hoon
van Hom wat Sig in enkelheid ál
hoe grimmiger geskulp, gesluit
het en so eensaam woon
dat niks Hom ooit genaak,
en al die liefde en gebede
van dié wat blind bemind en bid,
'n ewige branding òm Hom maak,
maar nêrens deur Sy sonnevrede
'n ingang vind—
hy het sy wit,
vermoeide vlerke dig gevou
en toornig weggestort . . . .

Die literêre invloede wat ek—egter volgens 'n suiwer subjektiewe beoordeling—'n oomblik in hierdie gedig meen te onderskei, nl. dié van Leopold se *Cheops* 1) en Vondel se *Lucifer* 2), is hier nie beswarend nie: die Afrikaanse gedig as sodanig is deurlig van 'n eie vlekkelose visie, die toon is eie en definitief, en die ritme, as 'n mens die orige werk van hierdie digter ken, uiters persoonlik en ekspressief. Gerard Brom het eenkeer na aanleiding van Gezelle en die tradiesie hierdie pragtige woorde geskryf: „Deze resonansbodem van ondoorgrondelijk diepe associaties draagt het geluid veel verder dan den stem van een enkel mens uit zichzelf kan doordringen . . . . " 3) Ook hierdie Afrikaanse gedig moet 'n mens oor die resonansbodem van die groot Nederlandse tradisie hoor om dit ten volle te begryp. Dit is vir die digter geen verwyt nie. Die gehele Nederlandse poësie, vanaf Maerlant tot Marsman, is ons natuurlike erfnis: dit wag daar slegs op dat ons dit aanvaar!

---

1) Die ooreenkoms wat ek probeer onderskei, lê veral in die opbou van 'n magistrale periode in die aanvangsverse: één groot volsin, met verskillende bepalinge, wat so gekonstrueer is dat die spanning oor 'n heel aantal verse volgehou word en eers by Leopold in die 20e, by Van Wyk Louw in die 16e vers opgelos word. Verskillende verbale elemente bevestig die indruk dat hier nie slegs soortooreenkoms is nie, maar vermoedelik ook direkte aansluiting.

2) Van Vondel — of miskien van Milton — het Van Wyk Louw slegs die grootse beeld van die val van Lucifer, die konsep dus, wat hy egter op volkome eie wyse realiseer.

3) G. Brom: *Gezelle en de Traditie*: *De Nieuwe Taalgids*, XXVIII, bl. 193 e.v.

# „VERLORE GEDAGTES"

**PROFESSOR A. H. MURRAY.**

DIE driehoek is 'n baie belangrike ding. Dit moes omtrent in standerd sewe gewees het toe ek die belangrikheid van die driehoek ontdek het. Daarna het die matriekwêreld, en die sportwêreld, en die jongmenswêreld so hard gedruk dat ek vir jare die belangrikheid van die driehoek uit die oog verloor het, en dit was eers baie jare later dat ek weer onder die indruk daarvan gekom het. Toe het ek die gedagte wat vir soveel jare verlore was, teruggevind. Ek het weer die oortuiging gekry dat die driehoek een van die belangrikste waarhede van die heelal bevat, en ek was bitter jammer dat ek dié vroeë insig vir soveel jare verloor het—tot onmeetlike skade vir my siel. As ek vaster gehou het aan daardie vroeg gewonne insig sou ek vandag baie verder gevorder het in eie-kennis en in eenheid van persoonlikheid, en sou ek nie vir soveel jare—en hulle was die gevoeligste jare van die lewe—rondgeruk gewees het en heen-en-weer gestamp gewees het deur die blinde meganismes van vreemde omgewingskragte nie.

Die vroeë inwyding in die geheime van die driehoek omstreeks die standerd-sewe-tydperk wil nie sê dat ek 'n besondere aanleg vir meetkunde as skoolvak openbaar het nie. Soos met die meeste skoolkinders die geval is, het daar destyds 'n tweespalt in my gees geheers tussen literêre en praktiese belange en die een of die ander het oorheers namate die meesters druk uitgeoefen het of nie. Vir die geheuewerk wat meetkunde as skoolvak meegebring het, was ek òf te ongeduldig òf te lui. Maar die meetkunde as werklikheid het my dadelik getref; dit was in die eerste of tweede jaar van die onderrig daarin. Dit was die ontdekking van die belangrikheid van die driehoek. Dit was die eie-gebondenheid van die driehoek wat my getref het. Ek het gesien dat hy sy eie aard het, volledig in homself, en los van buitekantse dinge. Ek het gesien dat jy allerhande dinge omtrent die driehoek kon uitvind, omtrent die hoeke in verhouding tot die sye, en die sye in verhouding tot die hoeke, sonder om weg van die driehoek te kom, en wat my getref het, was dat die dinge moes wees en nie anders kon wees nie. Die eie-gebonde onafhanklikheid van die driehoek was vir my 'n openbaring. Dit het vir my 'n insig gegee in die moontlikhede van die heelal en 'n voorgevoel van groter

dinge wat agter lê. Baie jare later het ek uitgevind dat hierdie insig die gesondste uitgangspunt is vir die studie sowel van die eie gees as van die werklikheid— maar dit was ná die jare van dwaling onder 'n halfwas wetenskaplikheid en 'n „historiese" verklaringsmetode. Baie jare later het ek ook uitgevind dat Plato die ontdekking van die belangrikheid van die driehoek gemaak het lank voor ek dit gedoen het en dat hy die diepsinnigheid gehad het om sy opvoedingsleer daarop te bou toe hy gesê het dat die grondbegrip van alle pedagogiek „ontvouing" is—soos jy die konsep van 'n driehoek ontvou tot jy al die kenmerke van sy hoeke en sy sye het en dan Q.E.D. onderaan skryf.

Maar die duisternis het gou weer gedaal. In die dwaling wat gevolg het, is die belangrikheid van die driehoek uit die oog verloor. Die kostelike intuisie van die noodwendigheid van verhoudings wat in die eie aard van 'n ding pas, is verdring deur die berg-agtige oordadigheid van 'n feite versameling wat geen insig gegee het in hulle eie feitlikheid wat hulle moes verklaar nie, en met die verdwyning van die begrip van eie-gebonde noodsaaklikheid het vir jare lank agterweë gebly 'n gesonde beginsel vir estetiese beoordeling en 'n gepaste metode vir self-ondersoek.

Die skadewee wat gedaal het, was die skadewee van fisiese denke. Vir jare en jare, by studie en in die alledaagse omgewing, is die gees gevoed en oorheers deur die oppervlakkigheid van fisiese denke wat onder die dubbelsinnige benaming van „wetenskaplikheid" die volheid en logiese struktuur van die lewenservaring probeer verklaar het deur middel van 'n oppervlakkige „oorsaak-en-gevolg" verhouding en deur 'n uiterlike een-na-die-ander opvolging in tyd. Van die begrip van 'n „ontvouing" van 'n eie aard was daar niks nie en ook nie van die begrip van 'n eie individuele self waarderende, en op-sigself gewaardeerde eie aard nie. Kennis was die sameflansing van moedswillig gestaafde „feite." Daarmee het die persoonlikheid 'n sinlose saameloop van kragte geword wat aan sy eie aard vreemd was en wat sy self-identiese eenheid nie kon voel nie. Die persoon kon geen weerstand bied aan die gaos van maatskaplike omgewingsinvloede nie; hy het 'n eg-moderne persoonlikheid geword: 'n vormlose versameling van feitjies met 'n stromende mengsel van feite vir agtergrond. Dit was eers baie jare later dat ek die verband ingesien het tussen hierdie versnipperde geestestoestand wat my gekwel het, die maatskaplike verwarring van ons tydsgewrig, en die krisis in die fisiese

wetenskap wat alle stof ontleed het totdat dit verdwyn het, en daar net beweging is en niks wat beweeg nie. En om reg teenoor myself te laat geskied, moet ek sê dat ek al die tyd, deur die jare en dekades van duisternis, nadat die belangrikheid van die driehoek vergeet geraak het, 'n wantroue in feite gekoester het; ten spyte van al my meesters en al die professore en lektore en boeke oor „wetenskaplike metode" het ek nooit eintlik regtig vas in feite geglo nie en ek het altyd die voorgevoel gehad, wat later sekerheid geword het, dat die heelal so aaneengeskakel is dat om enige deel daarvan uit te haal en te sê „dis 'n feit" 'n natuur-onwettige aborsie op die heelal was. Die eenvoudige gedagtetjie wat my altyddeur gepla het—en wat my meesters blykbaar nooit gedink het nie, of miskien nie wou dink nie—is dat dinge wat afwesig is, en dus nie 'n onmiddellik-waarneembare en kontroleerbare feit is nie, deeglike invloed op 'n onmiddellike posisie kan hê, soos die feit dat Mussolini nie in hierdie vertrek is terwyl ek skrywe nie 'n belangrike invloed het op my gedagtegang.

Dit was eers jare later dat ek uitdrukking kon gee aan die intuïtiewe wantroue wat ek in die feite-studie van die wetenskappe gevoel het. Dit was eers nadat 'n hoë mate van selfbewussyn ingetree het en self-ondersoeking moontlik geword het dat ek uitgevind het dat die gees nie ontledend te werk gaan nie, maar dat sy werking analities-sinteties is met die nadruk op die sintese, en dat hy ewe snel saamvoeg as afskei. Nog later—nadat ek eers 'n bietjie „filosofie" geleer het—het ek uitgevind dat jy tenminste die instrumente waarmee jy werk goed moet verstaan voordat jy op vertroubare resultate kan reken, en daar die instrument waarmee jy kennis kry, die gees is, jy die werksmetode van die gees moet begryp om te kan weet wanneer en in hoever hy vir jou kennis gee. As die wetenskaplikes net een deel van die gees wil gebruik—die ontledende—en die ander en meer belangrike deel wil veronagsaam, is dit maklik om die halfslagtigheid van hulle resultate te verstaan en die gebrek aan bevrediging wat alle „natuurwetenskaplike" lewensbeskouings aan die mensegees gee.

Die onkritiese daarstelling van feite wat nie bestaan nie wat die prosedure is wat ons modernes „wetenskaplikheid" noem, is tot sy uiterste deurgevoer toe hierdie metode, wat alleen die helfte van die geestesproses gebruik op die gees self aangewend is en gebruik is om die gees te bestudeer. My inleiding tot hierdie soort van ding het geskied deur

middel van 'n handleiding wat seker een van die ergste brokkies wetenskaplike *charlatanisme* is wat nog in ons by uitstek oppervlakkige tydperk uitgegee is en wat in sy tienduisende aan moderne universiteite gebruik word: McDougall se *Social Psychology*.

Deur hierdie leer word die menslike gedragswyse teruggevoer volgens tipies-wetenskaplike prosedure tot 'n aantal instinkte gekoppel aan emosies en as jy vir jouself afvra wat nou eintlik 'n instink is dan vind jy uit, as jy lank genoeg aanhou vra, dat dit 'n naam vir 'n naam is. Ná die plegtige beskrywing van grondterme is in die orige deel van die boek die poging gemaak om met hierdie illusies van skadewees —wat geen eie aard het nie of oor 'n inhoud beskik wat hom van eie nature uit ontvou nie—die gedragswyse van die persoonlikheid op te bou. Die resultate van hierdie proses het die skrywer „sielkunde" genoem en in die duisternis van daardie tydperk het ons die boek geblok en geglo, want studie was grotendeels 'n geloofsdaad. Ek kan nie sover gaan as 'n resente Amerikaanse skrywer wat sielkunde die moderne swart towerkuns noem nie; die volgende aanhaling uit professor Collingwood se *Autobiography* gee meer lig op die saak:

„ . . . . Ek was diep geskok deur die *Varieties of Religious Experience* nie omdat ek nie wou weet van die dinge wat daarin vermeld word nie. Hulle was nogal snaaks. Ook nie omdat ek gemeen het dat James hom sleg van sy taak gekwyt het nie. Ek het gedink hy het dit uitstekend gedoen. Dit was omdat die hele ding 'n bedrieëry was. Die boek het voorgegee om lig te werp op 'n onderwerp waarop dit hoegenaamd geen lig gegee het nie. Dit was die gevolg van die metode wat toegepas is. Die boek het die onderwerp in die duister gelaat, nie omdat dit slegte sielkunde was nie, maar omdat dit 'n goeie voorbeeld van sielkunde was . . . Daarna was dit maklik om te sien dat enige poging om etika binne die bestek van die sielkunde te bring (soos al so baie keer probeer is) of ook politieka, moet misluk. Ek het baie goed geweet dat die pleidooi ,moenie hierdie wetenskap kritiseer nie; hy is nog jonk' 'n valse pleidooi is. Sielkunde is nie 'n jong wetenskap nie; die benaming sowel as die saak het al bestaan sedert die sestiende eeu. En nie alleen is hy 'n ou-gefondeerde wetenskap nie: hy was 'n respektabele wetenskap en het selfs baie na aan die filosofie gestaan. Hy is

doelbewus in die lewe geroep, nie om gees (in die tradisionele opvatting van die woord) of liggaam te bestudeer nie, maar psyche, dit wil sê, funksies soos dié van sensasie, sin en lus. Hy het in 'n broederskap verkeer met fisiologie aan die een kant en met die egte geestes-wetenskappe, logika en etika—die wetenskappe van rede en wil—aan die ander kant. En hy het hom binne sy perke gehou totdat die dogma vroeg in die neëntiende eeu begin posvat het dat rede en wil niks meer is as sensasie en appetyt nie . . ."

Dit kan nie betwyfel word nie dat daar enkele vertakkinge van „sielkunde" is wat binne die perke van sy ondersoekingsmetodes resultate lewer en nog sal lewer as beskrywings van sekere vorms van gedragswyse. Maar wat die sielkunde van die twintigste eeu 'n tipies moderne verskynsel maak, is sy poging om die halfwas proses van ontleding toe te pas op 'n voorwerp, die menslike gees, wat uit sy aard hoofsaaklik sinteties fungeer. Dit is nie moontlik om uit die blote samevoeging van 'n reeks instinkte of dergelike elemente 'n nuwe verskynsel met eie logiese struktuur en eie waarde op te bou waar die logisiteit en die waarde nie alreeds in die elemente setel nie. As die moderne sielkunde vir die kritiese navorser oor die aard van die menslike gees een ding geleer het, is dit dat hy hier te doen het met 'n verskynsel wat nie deur middel van die versnipperende metode van die wetenskap benader kan word nie en dat hy nie die volle persoonlikheid in die lig van sy elemente kan verklaar nie. Wat baie duidelik word, is dat die omgekeerde metode hier gebruik moet word en dat die konstituerende elemente in die lig van die volwasse persoonlikheid verklaar moet word. „That the child is father to the man" bevat een van daardie halwe waarhede wat 'n absolute onwaarheid is, want daar kan nie grade van waarheid wees nie; en Aristoteles het al ingesien dat jy nie die geheel in die lig van sy elemente kan verklaar as jy met geestesdinge te doen het nie, maar dat jy die elemente in die lig van die geheel moet sien toe hy gesê het dat *in die tyd* die dorp wel voor die staat ontstaan maar dat *in wese* (of logies) die staat voor die dorp bestaan.

Die versnipperende proses wat sedert die renaissance op alle dele van die ervaring toegepas word, word in die moderne sielkunde tot sy logiese konsekwensies en sy uiterste absurditeit deurgedrywe. Dit is 'n kenmerk van die eeu waarin ons lewe dat sielkundige werkshipotese voorgestel word en aangehang word as 'n filosofie of lewensbeskouing.

Oswald Spengler skrywe met diepsinnige intuïsie as hy sê dat die resente ontstaan van die moderne psigologie nog 'n teken is van die oorgang van die innerlikheid van kultuur na die uiterlikheid van beskawing in die weste. Die verskynsel is 'n teken van die dominasie van fisiese denke, analities en halfpad, wat nie kan deurdring tot die gebondenheid wat die volledigheid van eie-aard is—wat die kenmerk is van die driehoek en van alle geestes-eenheid.

„Die wes-europeaan bereik noodwendig 'n sekere trap in sy ontwikkeling wanneer hy onseker voel oor die rigting wat hy inslaan," het Oswald Spengler geskrywe; „hoe juis en raak hy ook al sy geskiedenis mag invoel; hy soek tastend rond, en as sy omgewing hom nie bystaan nie, verloor hy sy rigting." Die ontrouheid van die wes-europese mense aan homself en aan sy eie geskiedenis-waarde-eenheid is die openbaring op maatskaplike gebied van die opsplitsing en versnippering wat op wetenskaplike gebied plaasgevind het. Soos die sielkunde het ook die geskiedvorsing as gevolg van 'n half-was wetenskaplikheid wat hom tot analise bepaal in die poging verval om die hede uit die verlede te verklaar in plaas van anders-om, sodat alle sin en betekenis uit sy voorstelling van die hede verdwyn. En die omgewing van die mens, waarin die mens pas, en waarvan hy deel uitmaak soos die dele van 'n driehoek deel uitmaak van die eie-gebonde aard van die driehoek,—die omgewing van die mens gee hom nie altyd rigting en koers nie omdat die omgewing selfs versnipper is, sintese mis, en in innerlike antagonismes verkeer. Die botsende teenstrydighede van ons maatskappy, wat 'n huis is wat teen homself verdeel is, is die euwele nalatenskap van die renaissance wat in ons tyd tot 'n punt gekom het, en dit openbaar hom orals en altyd, en vandag met toenemende finaliteit. Aan sy begin is ons tydperk gekenmerk—in teenstelling met sy middeleeuse en Romeins-Griekse voorlopers—deur die antagonisme tussen siel en liggaam en gees en stof; tussen kerk en staat; en tussen sowerein en mens. Met sy jong wortels in hierdie teenstellings het die boom getrou sy vrugte afgewerp: binnekort laat die antagonisme tussen godsdiens en wetenskap hom voel en toe binne die godsdiens die teenstelling tussen religie en 'n naturalistiese teologie. In akademiese sfere openbaar die teenstelling hom in die indeling in kursusse in „wetenskappe" en „arts"-vakke; in die historiese wêreld in 'n vernietigende stryd tussen staat en staat, en in die menslike gees in 'n naywerige mensehaat en klassestryd wat die ontkenning is van al die waardes waarvoor die kruis van Christus staan.

Die ná-renaissance tydperk is een van uiteengaän en versnippering waarin alle klem op die enkeling en die bestanddeel val, en die invoeling in eenheid verstomp, totdat in die twintigste eeu die mens haastig begin soek na die beginsels van 'n sintese wat hy verloor het waarvan die eenheid sal wees die eenheid van eie logisiteit en eie-gebondenheid. Die besoedeling van die reine aanvoeling van 'n jongmens in die aard van dinge is een van die ongelukke van hierdie ondermaanse bestaan. Ná die jare van dwaling in die skadewees van verwronge ontledings van alles, stof, lewe en gees, waarin die intieme lewenservaring vaag en dof geword het, het die sin vir die eie aard en innerlike gebondenheid van dinge weer gekom, en is die verlore gedagte teruggevind. Toe het ek die belangrikheid besef van die jeugdige intuïsie van die belangrikheid van die driehoek. In die lig van 'n wyer ervaring, en veral in die lig van 'n gesonde reaksie teen die verbrokkelde waarde-besef van 'n maatskappy wat teen homself verdeel is, kon ek daardie eerste indruk begryp as die eerste teken van die wassende bewussyn van eie-bestaan, eie-waarde en volledigheid wat aan sy eie aard gebonde is. Dit is wat onsterflikheid is. En dit is wat ek is.



# W. HESSELS

## □ □ □ □ □ □ □ □ □ □ □ LOTH

*Daaglijks gekwelder door een leeg bestaan*
*en weerlozer bedreigd door luide benden*
*voel ik mijn krachten in den strijd vergaan*
*en in de armoe van de velen enden.*

*Gij blijft wel ied'ren dag in zon en maan*
*uw teek'nen van een and're wereld zenden*
*boven de kleine driften en den waan*
*van hen die u noch ooit zichzelven kenden.*

*Maar ik ben als een roeier tegen stroom*
*ten spot van allen die u nimmer hoorden*
*en nooit verteerden aan een angst, een droom . . .*

*En ach, mij blijven niets dan ijd'le woorden*
*die stukslaan op de rots van hunnen hoon;*
*en in hun ogen danst de lust tot moorden.*

## □ □ □ □ □ □ □ □ □ HET ONGELUK

*Was er dien morgen in de lucht geen teken,*
*viel er geen ster, bloedde de zon niet rood?*
*Hij heeft misschien eens uit het raam gekeken,*
*en dacht „Mooi weer," wijl hij een wijsje floot.*

*Hij deed zijn werkpak aan, hij nam den hamer,*
*en klom de wrakke leer behendig op*
*langs rauwe muren en langs open kamer;*
*het blauw was koud maar zon scheen op den top.*

*Heeft hij, gelijk een vogel, op den steiger*
*een oogwenk dronken in het licht gestaard,*
*een oogwenk maar gedroomd om, ranke reiger,*
*de plankenvloer te ontstijgen hemelwaart?*

*Of heeft hij niets gedacht, en niets geweten*
*toen een moment hem argloos nedersloeg,*
*en hij, bezielde, zielloos stukgesmeten*
*een ding werd dat niets voelde en niets vroeg?*

*Ook toen geen teken; alles is gebleven*
*gelijk het was: het strakke blauw, de stad,*
*heel dat verrukte redeloze leven*
*dat hij onredelijk ook had liefgehad.*

□ □ □ □ □ □ □ □ □ □ **LEVENSZIN**

*Dit ene verlang ik en meer niet:*
*te zingen zoals ik de vogels hoor*
*in 't vroege loof beginnen hun lied,*
*een wild en helder morgenkoor.*

*Want hierom leef ik en anders niet;*
*waar bloeien de seringen voor?*
*En waartoe deint het zilvren riet,*
*en zingt de leeuwerik zich teloor?*

*Er is geen reden, maar zonder dat*
*had deze aarde haar zin verloren,*
*en zonder zingen kan ik niet leven;*
*ik verlang geheel mij weg te geven,*
*want daartoe werd ik alleen geboren,*
*en ik kan niet leven zonder dat.*

□ □ □ □ □ □ □ □ □ **DE BANNELING.**

*'t Boek dat hij las is van zijn knie gegleden.*
*De stilte breekt hem uit als koortsig zweet.*
*Vaag rijst in hem een beeld uit het verleden:*
*o stad, o land, eer dat ik u vergeet . . .*

*Hij kijkt naar buiten: 't eeuwig eendre uitzicht*
*van gele bergen treft hem als een slag.*
*Hij keert zich om: de donk're kamer sluit zich*
*gelijk een vuist. Het lot van iedere dag.*

*Dan wandelt hij. Dit is geen land voor dromen.*
*Hard is het gras, de kloofwand rood en rauw.*
*Eenzaam hoog op den rand: verwrongen bomen*
*die tasten tegen het verblindend blauw,*
*tasten naar iets dat toch niet meer zal komen,*
*boven de ruigte elk een verstarde klauw.*

□ □ □ □ □ □ □ □ □ □ **ONS KIND**

*Ze is ons kind maar toch een vreemdeling*
*bij ons te land gekomen*
*en op een zee van dromen aangespoeld.*
*Alle geluiden, alle kleuren,*
*vormen een wolk om haar, een lichtgebeuren.*
*Een wereld groeit in haar al vaag voorvoeld.*
*Haar wezen is nog als een bloem gesloten.*
*Ze is in de ruimte als een rank die tast*
*en nog geen wortel heeft geschoten . . .*
*Uit vreemde streken kwam zij hier te gast.*

# C. M. VAN DEN HEEVER

## □ □ □ □ □ □ □ □ DIE VERHELDERING

*Hoe sal ek ooit die diep verandering verstaan*
*wat in die dinge werk en hulle deel laat bly*
*van hierdie wetlikheid van vaste kom en gaan*
*waarteen ek altyd, vasgeketting, stry?*
*Ek weet dat God vir ons in tyd en ruimte stroom*
*en oorsaak en gevolg onskeibaar bind,*
*maar ons beur buite God met hierdie droom*
*waarin ons ewewig in Hom wil vind.*
*Lang, lang geleë het ons 'n middelpunt gesoek*
*en dit 'n God genoem waaraan ons hou,*
*maar ons het so verstar en selfs kon boek ná boek*
*geen wyer wysheid in 'n arme lewe bou,*
*waarin ons op die breë gety se vloeiing gaan*
*en tog, verlos daarvan, net eindeloos wil skou,*
*van al ons kleine menslikheid vir goed ontdaan:*
*'n mens, maar tog onmeetlik soos die blou!*
*Maar deur die swaar omwenteling moes ons langsaam*
*gaan*
*ons middelpunt verlaat van daad en droom*
*om eindelik, ryp geword, die eenvoudige te verstaan*
*dat God in alles word, in alles stroom.*
*Ek weet nou hoe Hy buite alle grense strewe*
*en tog gehoorsaam aan die kleinste wet*
*en dat ek in Sy oorsaak en gevolge lewe:*
*oneindig noudat ek dié wete het.*

## □ □ □ □ □ □ □ DIE DOOD VAN SIMSON

*En hulle het die blinde toe gelei*
*na pilare, swaar en blinkend in die saal;*
*en duisende het toegekyk hoedat die reus*
*verneder vir die vreemdelinge speel.*
*Sy hare was soos dié van 'n gevange leeu,*
*gekartel en gekroes, sy nek was bonkig*
*bo breë skouers waaroor die seningbulte lê.*
*Toe omvat sy arms die pilare en sy gesig*
*met blinde oë onder die swaar, beswete voorkop*
*is opgehef na God; hy bid verlaas om krag*
*sodat hy hom op hierdie veragte vyande kan wreek*

*voordat hy biddend ineen sal breek.*
*Terwyl sy hande om die gladde marmer span,*
*voel hy die krag van ouds wat in sy hare is;*
*die duisende oë sien die groot gestalte staan,*
*ootmoedig tussen die pilare, asof verbrysel.*
*Dan hef hy hom omhoog en knobbels spring*
*hoog en magtig op sy arms uit;*
*sy bolyf krimp vooroor; sy kuite bewe sag*
*en om sy ingespanne mond is daar 'n duister lag.*
*Groot barste kraak oor die pilare—mense skreeu—*
*soos gebluste kalk breek dit ineen en luid*
*sak soldering en dak na onder asof 'n koninkryk vergaan.*
*Al luider die gekraak en versmoorde wanhoopswoorde*
*wat in die puin verstik raak; hoog styg die stof;*
*en saam met almal sterwe Simson, dankbaar om te weet:*
*God het sy vernedering deur die vreemdeling nooit*
*vergeet.*

□ □ □ □ □ □ □ □ **DIE EENSAAM RY**

*Hulle gaan: die lang en eensaam rye*
*wat tot die dood verdoem is om te sterwe;*
*nou is hulle jonk en sterk, die liggaam soepel en gebrei,*
*maar met diegene, in die lewe uitgebloei, sal hulle swerwe*
*langs die verlate strande van die dood:*
*wrakstukke uitgewerp deur 'n gesonke boot.*
*Hulle is voortgedrywe deur die durf wat manne maak,*
*maar agter daardie durf ken hulle geen sin;*
*hulle weet net dat die bloed hulle drywe na die dade*
*en dat hulle wild die voorjaar min.*
*Maar hierdie skaduwee wat oral met hulle sluip,*
*dié ken hulle nie — so diep heul die natuur*
*teen wat hy skep, om vratig alles te verslind:*
*sy eie kinders, met drang besete, maar eindeloos verblind.*
*Hulle gaan, die verdoemdes, langs die skadu-lyn*
*wat ons van die ewige wete skei,*
*en ons wat nou aan die boom soos donker bloeisels hang,*
*val af om plek vir ander te berei.*

□ □ □

# T. J. HAARHOFF

## □ □ □ □ □ □ □ HAAT (Na James Stephens)

*My vyand kom na my*
*En ek*
*Staar woes in sy gelaat;*
*'n Grynslag is dit wat hy van my kry,*
*En, nou-oog, nors, sien ek hom nader kom.*

*Toe hy so langs my gaan,*
*Sê hy,*
*My vyand wat so bitter woes kan slaan:*

*Een dag,*
*Wanneer ons rusie rus en woede wag,*
*Wanneer dit deel is van die lang verlee*
*En wapens nie hul wilde wonde gee,*
*Sal ons dalk vra: Waarom het ons gehaat?*
*En op die vraag Waarom? geen antwoord laat.*
*Vir ons lyk dit dalk onverklaarbaar dan*

*Dat ons mekaar kon haat.*
*So sê hy, en afwagtende staan hy,*
*Wag om te hoor wat ek daarop sou sê.*
*Maar ek vlug snel, uit vrees dat as ek bly*
*Ek in versoening om sy hals sou lê.*

□ □ □

# I. D. DU PLESSIS

## □ □ □ □ □ □ □ □ KAALVOET KLONKIE

*Verflenterde kaalvoet klonkie*
*Wat groente verkoop in die reën,*
*Met jou lelike, weglê-tone*
*En rowe op jou skeen,*
*Vanwaar kry jy daardie glimlag*
*Op wange nog nat van die reën—*
*Of is dit die son wat jou aanraak*
*Met 'n onverwagte seën?*

## □ □ □ □ □ □ □ IN DIE SLAMSE BUURT

*Die maan sit in 'n mik gevang*
*Van 'n afgeleefde appelboom*
*Wat met vermaerde vingers*
*Krampagtig na die hemel klou.*
*Die rooi en swart kofijas buk*
*Om uit die resonante snaar*
*'n Trillende akkoord te pluk.*
*Die lig flits op 'n geel kitaar;*
*En soos 'n duiwetrop wat swenk,*
*Swyg al die sangers,*
*Met vae leed bevange.*
*Net een oue kreun*
*'n Halfvergete melodie*
*Van hartseer en verlange.*

## □ □ □ □ □ □ □ □ □ □ SILHOEËT

*Ek wou vasgryp aan sy goue soom*
*Eer die mooi dag oor die heuwel gaan—*
*Maar hy het gelag*
*En my daar só laat staan*
*Om vir die nuwe lig te wag*
*Terwyl ek van die oue droom.*

## □ □ □ □ □ □ □ □ □ □ HARTSTOG

*Chaos van vlamme en donker gloed,*
*Stroom wat versengend deur die are sing,*
*Draaikolk van sterre en rooi duiseling*
*Van rose en vuur en vonkbelaaide bloed!*

# W. E. G. LOUW

□ □ □ □ □ □ **HIËRONIMUS IN DIE WOESTYN**

By JEROEN BOSCH

*Hy het nie ver gegaan nie: huise en torings,*
*die velde en vlakke wei waar blomme bloei,*
*kon hy nog sien . . . Silwerdissels en dorings*
*het oor die drumpel van sy kluis gegroei.*

*Hy het hom uitgestrek; verdor en kaal*
*het hy op sy aangesig voor God geval;*
*sy woorde was vlamme en vuur—'n groot koraal*
*deur die beskutte engte van die dal.*

*Wie het dié dag 'n oomblik stil gebly?*
*Die bedelaar wat om 'n aalmoes vra,*
*Die kneg, die koningskind in sabelbont?*

*Wie sal dit sê? . . . Hy wis dat aan sy sy*
*dié dag die doringbome bloeisels dra,*
*die strawwe leeu verskrompel soos 'n hond!*

Junie 1938.

□ □ □ □ □ □ □ □ **OOR DIE BRANDING**

*O branding en verre bloutes van die see*
*wat nou oor somerkuste buig en breek,*
*dat ek nog éénmaal vry kon wees,*
*dat ek my op die dood kon wreek*
*en oor die steile kranse van my jeug kon spring,*
*met naakte heup en breë bors*
*die branding deur kon breek*
*en swem, met diepe hale en hyging,*
*oor die spieëlbloutes en die eerste sneeu*
*van winde, wolke en water,*
*onbevrees die diepsee in ! . . .*
*Wie hoor nog daardie laaste, hoë skreeu?*
*In snelle, witte duikeling*
*tussen die seevoëls, in swerms sonder tal,*
*maar één gekwetste, wilde meeu*
*wat deur die winde sing en val . . .*

Maart 1938.

# H. H. JOUBERT

## □ □ □ □ □ □ □ □ □ □ OUDERDOM

*Wie sê dit is sy laaste dae?*
*Wie sê sy tyd is om?*
*Al word sy oë donker al*
*en 'n walletjie word 'n hoë wal,*
*al wil hy met elk stappie val,*
*Wie sê sy tyd is om?*

*Wie sê hy's moeg al vir die lewe*
*en niks plesier hom meer?*
*Al is sy kinders om hom heen,*
*al bring hulle liefde en liefdes seën,*
*wie sê hy's eensaam en alleen*
*en niks plesier hom meer?*

*Wie sê sy ouderdomsgebreke*
*word al te veel vir hom?*
*Wie wil hom by die kinders tel*
*en, sonder dat gevoel hul kwel,*
*hom in die agter-ry gaan stel—*
*daar is dit goed vir hom?*

*Wie kleef so angstig aan die lente*
*en wil die winter keer?*
*Het lewe dan nie meer sy sout*
*as blare kleur en word tot goud?*
*Is daar dan in 'n winterwoud*
*geen sang en lewe meer?*

*O, jeug se stem, dwarsdeur die jare,*
*wie hoor nie hoe dit roep?*
*O, jeug is lief, maar ouderdom*
*het ook sy skoonheid as hy kom,*
*al stap hy aan met skouers krom,*
*al luier hy op stoep.*

*Ek sien jou daar, hongerige hond, so verleë.*
*Jy wil vriendelik wees, hond. Jou verlange is groot*
*om nader te kom en in my skoot*
*jou neus te druk en my 'n lek te gee.*

*Jy kom kruipend en skuiwend al nader, bang hond.*
*Deur die glim, wat trek in my oë, gelok?*
*Jy verlang na my vrindskap, maar is bang vir die stok*
*in my hande en die gewone afjak en affront.*

*Bang hond, ek nader jou stadig en strek*
*oop hande jou toe en jou soebat-nooi*
*te kom: Eenkant-toe spring jy en jy gooi*
*plat jou ore en lag dat dit lek uit jou bek,*

*maar jou oë pleit angs en jou stert verraai*
*jou verleentheid en knyp en jou twyfel vermeld.*
*Jy's bang, jy's bang vir ook lae geweld*
*van my hand, wat jou kop so gevoelig wil paai.*

*Wat beef jy daar, hond, en skuif jy daar weg*
*en maak of jy wil om genade gaan kniel.*
*Watter kanker-sonde vreet in jou siel?*
*Is die reg om te lewe nie ook nie jou reg?*

*Kom nader en lê op my knieë, arm hond,*
*jou snoet in vertroue en swaai jou stert*
*en weet dat my vrindskap 's jou vrindskap werd*
*en dat 'k graag tot sy diepste jou siel wil deurgrond*

*Halfmaan-gebuie, bang-temerig jy kom,*
*smeek-lag in jou oë en op jou uithang-tong.*
*Wederkerig tussen ons maak ons oë hul sprong*
*van kaamraadskap en byval, wat ons altwee verstom,*

*en jy spring teen my op en blaf jou vertroue*
*en hardloop en swaai soos die guitige wind,*
*want ek is jou vrind en jy's my vrind*
*en weg is die dae van skoppe en knoue.*
*Dè, hongerige hond, daar's bruin brood en melk*
*Sluk maar gulsig weg wyl ek jou oor ruggraat streel*

*en jou sielewonde met my aanraking heel*
*en jou moed laat herlewe, so amper verwelk . . . .*

*Jou siel het herlewe en jy's weer die hond*
*van vroeër wat moedig kan teestaan en veg,*
*soos 'n hond dit betaam, vir sy siel en sy reg*
*en triomflik kan straf elke skamper affront.*

*Was jy eens verlate en beteuel gewees,*
*nou blink weer jou oë en klink op jou blaf*
*langs klowe op en by hange af —*
*en jou spronge verraai die vuur in jou gees.*

*Kom hierso, vermaaklike hond, en sit*
*op jou hurke en lag dat jou tong uithang.*
*Laat jou vriendelike oë my oë vang*
*en jou blydskap uitblink op jou tande se wit.*

□ □ □ □ □ □ □ □ **ONTFERMING.**

*Heer van die heuwels*
*en van die berge Meester,*
*Heer wat begeester*
*my, sondaar, en van euwels*
*my reinig en bevry;*

*Heer van die strome,*
*Heer van die rein-blou, hoë*
*uitspansel en reënboë,*
*groot Heer, wat goue some*
*aan donker wolke rye;*

*Heer van die winde,*
*waarop u boodskap bewe,*
*wat blaas nuwe lewe*
*in my en in U, Beminde,*
*so fluist'rend bring naby;*

*span oor my, Here,*
*U hemel van beskerming,*
*hou uit ontferming*
*U poorte en U sfere*
*van liefde oop vir my.*

# S. IGN. MOCKE

□ □ □ □ **PLEIDOOI VIR DIE VERDEDIGING.**

(4 September 1939)

1.

*Nie dat ons, bloeddronk, besete van mag,*
*u woorde verwerp het; nie dat ons, eiegereid,*
*u godsdroom verwerp het, vertrap het, verag*
*het: u liefde ontwy het;*
*nie dat ons dit willens en wetens gedoen het*
*ons, wat u kruis*
*help dra het, en u deurboorde voete gesoen het:*
*U wat ons hart ken, weet dat ons hunker*
*dat u koninkryk mag verrys.*
*Maar ons, wat u godsdroom in ons dra,*
*dra ook die hart*
*se diepe verbolgenheid;*
*wat die ewigheid van die liefde ken, is ook verward*
*deur die drifte van ons nyd.*
*Oordeel ons nie, wie se liefde ook haat,*
*wie se haat ook liefde is;*
*wie kan sê of in u beraad*
*Godsman, profeet of renegaat*
*die uitverkorene is?*
*Gee dan dat ons wat die blindheid van*
*ons dade nie kan verstaan,*
*wat die bitterheid van die liefde nie kan*
*verduur nie, en sidderend gaan*
*in ons donker weë wat ons nie weet*
*waarheen hulle lei*
*(o, dat die hart van sy duister haat*
*die weerglans mag sien op u gelaat),*
*gee dan dat, wat ons ly:*
*Pyn en onreg en alle smaad,*

*godsman, profeet of renegaat*
*die krag beërf om vir elke daad*
*skuld voor u te bely:*
*dat als wat ons broers doen, goed of kwaad,*
*ons aller aanspreeklikheid bly.*

II.

*Hoe dwaas en blind-onwetend was my haat:*
*want ek het hóm gehaat, hy wat my hart*
*(so diep aanhanklik aan sy eie smaad:*
*sag-spieëlende Narcissus van sy smart)*
*sou skraag om al sy vyande te tart;*
*sou ophef uit sy blinde-bedelaarstaat,*
*en omgord met die pantser van die daad.*
*Nie meer sal ek, aarselend en sku-verward*
*in sy verblindende luister gaan, maar groot*
*deur sy verdrukking, uit my donker nood*
*verrys as heerser van wie my verstoot:*
*En wie sal sê of hy die renegaat*
*verwerp het in sy ewige beraad,*
*of liefde ons nader bring aan God as haat?*

□ □ □

# VREEMDE VERTES[1]

□ □ □ □ □ □ □ **KOOTJIE VAN DEN HEEVER**

DIE son kom groot en rond op en bestraal die Kalahariewêreld met 'n verblindende lig. Die dordroë westewind wat die hele nag gewoed het, het teen dagbreek se kant bedaar en waai nou nog net af en toe met rukkende vlae oor die hoë kameeldorings, swarthaak en wag-'n-bietjiebome wat van die Langberge af weswaarts wegstrek tot waar dit beurtelings afgewissel word deur die verblindende woestynsandduine, wat op maat van die wind yl-deurskynende stofsluiers teen die lug uithang.

Die wêreld lyk hier wyd, stil en eensaam en die hemel erbarmloos en bleekblou. Die donkies, beeste en bokke, wat tussen die swart plate bosse rondwei, begin al vroeg teen die son in die koelte van die groter bome skuiling soek. Van veraf lyk die bokke, wat op hulle agterbene staan om die groen blaartjies aan die bome af te vreet, soos stukke wit en bont wasgoed wat aan die takke hang. Die donkies stap doelloos en met laaghangende koppe tussen die ruie bosse rond en net nou en dan lig een sy groot kop op om oor die bosse te kyk en dan staan sy twee spits ore soos die blare van 'n flapplant teen die lug afgeëts. Hy staan egter nie lank so nie, dan laat hy weer sy kop sak en snuif tot vervelens toe voor hom op die grond aan 'n stukkie droë bolletjiesmis, krap dit naderhand met sy voorpoot fyn en stap dan weer verder tussen die gangetjies wat die bosse vorm, aan en gaan leun lui en traag met sy wolkakebeen oor die skof van 'n ander donkie. So staan hulle ure en verdroom en skud net af en toe die lang ore met 'n flappende geluid en staan dan maar weer roerloos en kyk hoe twee ander donkies mekaar aan die nek vreet.

Waar die Langberge 'n kom vorm, stap 'n span donkies met 'n bokwa aan. Die wa is swaar gelaai met takke en dik stompe. Langs die wa stap Petrus Langeveld met 'n kort stukkie gomlastiek in die hand waarvan hy die een end met 'n stukkie gladde draad om 'n stok gedraai het. Sover as wat hy stap, praat hy met die donkies. Die donkies se kele fluit en hulle gaan staan-staan met die wa teen die hoogte uit. Die wa ruk oor die knikkerige pad tussen die bosse deur en die wiele sny diep spore in die kors van die droë aarde. Die pad loop in die rigting van Petrus Langeveld se plaas

1) Die eerste hoofstuk uit 'n novelle wat eersdaags by die Nasionale Pers, Kaapstad, verskyn.

wat bo teen die voet van die berge geleë is. Die woonhuis is 'n platdak en die stene is van kalkklip gemaak. Voor die deur staan daar 'n paar perskeboompies troosteloos en verskrompel net of hulle die stryd teen die woestynwêreld opgegee het. In die yl skaduwee wat een van hulle op die grond gooi, lê 'n klompie swart hoenders en 'n vark aan slaap. Agter die huis staan 'n langbeen windpomp met 'n klein wieletjie en gooi af en toe as die wind waai 'n dun straaltjie water in 'n dopemmer wat oor die pyp vasgehaak is.

Petrus Langeveld het hierdie plaas baie jare gelede gekoop en het hom self die naam van „Knelpoort" gegee, omdat hy die eerste keer toe hy na die plaas kom kyk het, so verskriklik gesukkel het waar die pad by 'n nek oor die berge gaan. Later het hy die stukke rotse daar met dinamiet weggeskiet en nou is dit darem gangbaar.

„Koffie! Rietbok! Hiert julle mokers!" praat hy weer met die donkies.

Eindelik hou die wa met die swaar vrag by 'n groot takkraal stil. „Los maar die tou voor en kom help aflaai, my jong!" beveel Petrus Langeveld. Hy staan 'n rukkie aandagtig en kyk net of hy die omgewing rondom hom in sy siel opneem, toe klouter hy teen die wa op.

„Maaifoelies," prewel hy, „julle sal nie weer my skape nou so maklik vang nie," maar terwyl hy hierdie woorde sê, dwaal sy gedagtes alweer in 'n heeltemal ander rigting. Hy voel dankbaar dat die Here hom en sy vrou Ralie geseën het. Hulle was baie jare kinderloos en het naderhand gedink dat hulle maar die lewe so kinderloos sal moet slyt, maar toe het die verlossing gekom en die Allerhoogste het 'n dogtertjie aan hulle toevertrou. Sedert die geboorte van die kind werk hy soos nooit tevore nie, want nou is daar tog 'n erfgenaam vir wie hy werk.

Elsie, hulle dogter, is die trots van die vader en moeder se hart. Hulle kon selfs nie die dag afwag dat die kind haar standerd sewe op die dorp moes klaarmaak sodat sy kon plaas-toe kom nie. Elsie is 'n minsame en gehoorsame kind, maar daar is net een ding wat die vader dronkslaan en dit is dat sy soms sommer so stil en afgetrokke raak en dan lyk dit net of sy nie tevrede is met die omgewing waarin sy woon nie. Dit slaan hom skoon dronk, want sy is hier gebore, het hier groot geword en daarom moet sy net soos die aalwynplante, kameeldorings, swarthaak en wag-'n-bietjie-bome wees, wat hulle wortels diep in hierdie aarde ingeslaan het. Hy troos hom egter maar met die gedagte dat dit seker maar

is omdat daar nie ander kinders in die huis is nie en nou verlang sy soms na die geselskap van jongmense. Terwyl hy so staan en dink, skiet hy meganies die takke af grond-toe. Die sweet straal onder sy wyerand-hoed uit en verdwyn soos blink waterdruppels in sy baard wat al hier en daar begin grys word. Sy oë staan op skrefies oop en kyk skamerig teen die lug, want die son vlam genadeloos op die veld en op die bokwa neer. Sy gesig is bloedrooi gebrand en lyk soos 'n stuk gelooide rooi leer met fyn voortjies daarin. Nadat hy 'n lang ruk so gestaan en werk het, kom hy regop en druk met sy hande op sy heupe:

,,Soe!" sê hy en kyk weer oor die wêreld. In die verte sien hy sy buurman se plaas, Driehoek, lê. Dis nou wel Ralie se begeerte dat Elsie met hulle buurman se seun Jan moet trou, maar hy het geen sinnigheid aan die man nie. Hy is wel ryk, maar hy wil darem baie graag hê Elsie moet maar haar eie keuse doen. Ralie wil egter nie daarvan hoor nie. Volgens haar is daar net een man vir Elsie en dit is Jan en niemand anders nie. Hy kan maar sê Ralie por hom nou-al 'n hele week aan dat hy met Elsie hieroor moet praat en tog kan hy dit nie regkry nie. ,,Kyk, Petrus," het Ralie nou die aand aan hom gesê, ,,as Elsie met Jan trou, dan is sy skatryk en dan woon sy tog ook naby ons." Ralie praat die waarheid, maar moet hy aan sy kind sê wie sy moet liefhê en wie nie? Die laaste takke val van die wa af en toe hy opkyk, sien hy Ralie onder 'n wag-'n-bietjie-boom se koelte op 'n stomp sit. Hy kry sy vrou jammer soos sy nou daar sit. Sy is ook nie meer jonk nie en het haar al byna dood gewerk om die plaas te behou, want die verband wat hy destyds op die grond gevat het, was groot en die inkomste oor die afgelope paar jaar was maar skraal. Hy spring van die wa af en stap na haar toe.

,,Wanneer sal jy met die kraal klaarhê, Petrus?" vra sy.

,,Nog 'n dag of twee," antwoord hy en gaan sit langs haar op die stomp. ,,As die kraal klaar is, sal die jakkalse se druiwe darem suur wees."

,,Jy is seker baie dors, nè?" sê sy.

,,Ja," antwoord hy, ,,dis nou bedags ondraaglik." En toe bly hy stil, drink die koffie. Daarná sit hulle 'n lang ruk stil net of die gesprek nie wil vorder nie. Om hulle sing die sonbesies skel en eentonig en 'n endjie van hulle af raas 'n klomp helpmekaar-voëls onophoudelik in hulle groot nes wat hulle in 'n ou kameeldoringboom gebou het.

,,Sal jy nog koffie drink?" vra sy en sit stip voor haar en kyk.

„Ja, asseblief," antwoord hy en drink ook die tweede koppie leeg. Hulle sit toe maar weer sprakeloos net of hulle gedagtes opgeneem word deur die geweldige ruimte wat hulle omsluit. Die kaffer het solank die donkies uitgespan en jaag hulle na 'n dammetjie toe aan waaruit al die diere van die veld suip.

Petrus Langeveld kyk na die hemel of hy nie wolkies sien nie, maar die hemel buik kaal en eenselwig oor die dorstige aarde. Hy bekommer hom ook nie meer soveel oor die reent nie. Hy berus maar in die dinge wat buite sy mag is. Hy glo die laaste tyd as dit moet reent, sal dit reent en as dit nie moet reent nie, kan die wêreld maar vergaan en dit sal net so dor en droog bly. Die Kalaharie-bewoner moet leer dat die reent maar 'n bykomstige iets is en dat mens en dier net so goed sonder water as met water moet klaarkom.

„Het jy alweer oor die ding gedink?" onderbreek tant Ralie die stilte en praat toe verder, „jy weet ons kind is een van die dae al 'n meisie van een-en-twintig en more oormore kom hier dalk sommer so 'n hierjy aangery, die kind raak verlief op hom en dan is dit klaarpraat . . . . Sy vat hom dalk en gaan sommer die wye wêreld in en ons hoor miskien nooit weer van haar nie. Jy weet self sulke dinge het al baie gebeur en dit is glad nie onmoontlik dat dit met ons kind ook kan gebeur nie. Jan is verlief op die kind. Hy het my nou die aand nog weer gesê as Elsie net wil, dan trou hy nog die volgende dag. Maar . . . " en sy sug diep, „hy sê Elsie sê sy het hom nie lief nie."

„Vrou," sê oom Petrus, „jy weet jy maak vir 'n mens die wêreld moeilik en jy weet ook wat al gebeur het as ouers vir hulle kinders mans soek. Kyk maar hoe het dit met ou Van Vuuren se dogter gegaan. Hierdie een was nie goed nie en daardie een was nie goed nie en vandag sit sy horingoud en sonder 'n man. Ek glo die Here sal die regte persoon en die regte tyd aanwys."

„Nee, dit laat ek jy my nie vertel nie, Petrus. Die ouers moet hulle oë oophou, want die kind ken nog nie die wêreld nie en veral vandag. Ons ou wêreld is boos en die duiwel loer om elke hoek. Nee, ek sê ons moet oppas dat daar nie eendag 'n vinger is wat na ons wys nie. Nou, hoe sê jy nou, sal jy vanaand ook bietjie help om met die kind te praat dat sy met Jan trou?"

„Dit kan ek jou nie belowe nie," antwoord oom Petrus en steek sy pyp op en rook blou wolke.

„Hoe kan jy sê jy kan dit nie belowe nie?" praat tant Ralie veel driftiger. „Jy is mos darem ook ouer van die kind."

„Ek het jou mos klaar gesê hoe ek oor die saak voel," werp oom Petrus teë.

Tant Ralie voel half beledig, en baie verontwaardig sê sy: „Ek staan nie vandag onder hierdie wag-'n-bietjie-boom op voordat jy my nie beloof het dat jy nog vanaand met die kind gaan praat nie."

Oom Petrus sit half verslae en terneergedruk aan sy pyp en suig. Hoe op die aarde moet die dinge regkom. Ralie dwing nou al stroom op. Hulle enigste kind wat hulle in die wêreld het, moet vandag gemaak en gebreek word. Hy kan nie ook nog help om dwarsweg teen die stroom op te bodder nie. Die wêreld het genoeg moeilikhede.

„Waarom antwoord jy nie?" vra tant Ralie en kyk voor haar op die grond net of sy die antwoord sit en afwag.

„Gee my eers 'n kans, vrou. Ek kan darem nie sommer my kop in die strop steek nie."

„Hoe kan jy jou kop in 'n strop steek? Die kind hoef nie nou-al te trou nie. As sy maar net eers verloof is, dan weet ek sy behoort aan Jan en niemand kan haar van hom afrokkel nie."

„Waar hoor jy dit, vrou? Jy weet self hoeveel verlowings daar vandag gebreek word. Dis vandag nie eens meer 'n skande om te skei nie. Elke dag sien mens maar van egskeidings in die koerant. Dis of die duiwel ontketen en onder die ou mensdom losgelaat is. Wat vir ons vroeër 'n skande was, word vandag as 'n grap beskou."

Nouja, belowe my nou net dat jy vanaand sal praat dan voel ek ook tevrede. Ons kind is nie daardie soort, wat met egskeidings sal spook nie," sê tant Ralie met 'n tikkie trots in haar stem.

Oom Petrus staan op en sê:

„Nouja, goed ek sal vanaand met haar daaroor praat maar dit sê ek jou, ek doen dit baie halfhartig!" En toe stap hy aan na die takkraal toe om verder te gaan werk.

„Halfhartig!" Herhaal tant Ralie dit, „hoe kan jy sê jy doen dit halfhartig. 'n Ouer praat nie so wat sy kind lief het nie."

„Ek sê jou ek, ek doen dit halfhartig," weerklink sy stem uit die verte en toe stap hy by die bokwa verby en begin die takke na die kraal toe aansleep.

Tant Ralie vat die koppie en koffiepotjie en stap terug huistoe. Petrus is 'n dwarskop, dink sy, terwyl sy by die hek deurloop. Al die Langevelds is so. Hulle kan nooit vooraf 'n plan maak nie. As die ding eers daar is, dan skrik hulle wakker.

Terwyl oom Petrus daar by die takkraal staan en werk, draai sy gedagtes om en om soos 'n bakkiespomp se bakke. Hy kan net dink soos hy wil, maar keer op keer stuit hy op dieselfde gedagte dat hy vanaand teen sy sin met die kind moet praat. As hy nie praat nie, sal Ralie hom verskriklik inklim, want sy is nie 'n maklike vrou as sy kwaad word nie.

Die son is nou ondraaglik hier waar hy staan en werk. Die sweet straal alweer onder sy hoed uit en tap soms op die grond. Hy sleep die laaste paar takke reg en daarná begin hy en die kaffer weer inspan om die volgende vrag te gaan haal. Ná 'n rukkie ry die bokwa weer ruk-ruk deur die knikke. Die wêreld staan meedoënloos en tril onder die gloed van die stralende son. Ver in die ooste lê daar 'n paar vlieswolkies. Dit reent miskien vandag in daardie wêreld, dink oom Petrus. Hy het ook toe hy 'n kind was in die Vrystaat gewoon en hy kan nog onthou, hoe dit soms sommer veertien dae sag en aanmekaar gereent het. Hy sou nooit daar pad gegee het nie, maar die stukkie grond wat hy geërf het, was te klein om 'n bestaan op te maak. Hier in die Kalaharie het hy die grond baie goedkoop gekry en het darem meer ruimte vir sy diere.

„Dis 'n dor wêreld hierdie!" sug hy en begin maar weer die takke op die wa laai. En tog het sy siel so met die loop van die jare aan hierdie omgewing met sy eensaamheid, wye velde en wye hemel gewoond geraak en vasgegroei dat hy nie op 'n ander plek sal kan woon nie.

Die wa gaan weer met die swaar vrag terug. Oom Petrus gesels maar weer met die donkies wat traag met die wa aanstap, en terwyl hy so met hulle loop en gesels, kom die afskuwelike gedagtes telkens weer na hom toe terug.

Hy en die kaffer werk tot laat die aand daar by die takkraal, toe vat hy sy kort swepie en stap aan huistoe. Die westewind begin alweer opsteek en kom met rukkende vlae oor die bosse aangewaai. Ver anderkant die eenselwige woestynsandduine val die son soos 'n groot druppel bloed agter die bome in wat nou soos swart silhoeëtte teen die aandlug verrys. Dis of elke tree wat hy in die rigting van die huis maak, 'n knop na sy keel toe bring. Hy voel nie lus om

met sy dogter oor sulke dinge te gesels nie. Haar huwelik kan dalk 'n mislukking wees en dan verwyt sy hom eendag. Voor die agterdeur stap sy ou windhond hom tegemoet en skuur met sy rug teen sy been. Die vark kom ook hongerig om die hoek van die huis aangedraf en maak skerp brom geluidjies.

„Vark!" skreeu oom Petrus en maak of hy na 'n gooi ding op die grond soek. Die hond skraap die vark en jaag hom by die huis se hoek om. Oom Petrus voel vanmiddag half bekommerd, half toornig en kortgebonde. Van kleinsaf het hy nooit daarvan gehou dat mense hom in 'n ding indwing nie. Hy wil maak soos hy lus het en soos sy verstand vir hom sê. Toe hy krom en geboë by die hoë stoeptrappies van die kombuis opklim, maak tant Ralie die onderdeur van die agterdeur oop en sê saggies aan hom:

„Sy is nou daarvoor as jy met haar wil praat."

Oom Petrus antwoord nie, sluit kommervol die agterdeur en stap reguit voorhuis-toe waar Elsie is . . . .



# VADER EN SEUN

□ □ □ □ □ □ □ □ **RUD. P. VISSER.**

IN die voorkamer van die scriba van die gemeente sit Jasper Kruger vooroor gebuk. Dit is Saterdagoggend. Die volgende dag moet sy seun, Theodorus Jasper, gedoop word; nou het hy net die naam kom ingee.

„Ek het vanmore tien slagosse vendusie-toe gebring," sê Jasper toe die scriba sy pen neerlê nadat hy al die besonderhede vir die doop afgeskryf het; „hulle is vet en behoort 'n goeie prys te behaal. Die hele opbrengs wil ek in die kas van die gemeente stort."

„Jy is 'n gulhartige man, Jasper," sê die scriba van die gemeente dankbaar.

„Dit is omdat my seun more gedoop word," antwoord Kruger.

Die scriba betrag die boer voor hom noukeurig. Hy is nie meer jonk nie. Eers laat in die lewe is hy getroud. En daarna moes hy baie jare wag voordat 'n seun vir hom gebore is. Hy is hoog in sy skik met sy seun: iets waarvoor mens baie lank moes wag, waardeer jy meer as wat anders die geval is.

„Jou kind is 'n seun des ouderdoms, Jasper," merk die scriba op. „Dit gebeur baie maal dat sulke kinders groot manne in die samelewing word."

Die boer blik vinnig op. Effens aangedaan sê hy:

„Ek hoop jy is reg. Ek wil so graag hê dat hy 'n groot man sal word."

„Jy sal hom ver laat leer, nè Jasper?" vra die scriba.

„Ja, baie ver," verseker Kruger. „As die Here my spaar en hom ook, sal hy predikant word."

Die scriba dink na. Hy kan goed verstaan waarom Jasper Kruger vir sy seun die loopbaan van leraar gekies het. Hy, Jasper, wou self predikant word, maar die planne van sy jeug is nie verwesenlik nie. Dit was nie sy skuld nie: hy is 'n vasberade man en as hy iets aanpak, voer hy dit in weerwil van die grootste teenstand deur. Maar sy vader het geen geld gehad om hom te laat leer nie. En toe hy nog skaars twintig jaar oud was, het hy sy geboorteplaas met 'n ontsettende verbandlas daarop, geërf. Daar was 'n weduwee

moeder en jonger broers en susters na wie omgesien moes word. Jasper Kruger het die arms uit die moue gesteek en in die sweet van sy aangesig sy brood geëet. Vandag is hy een van die voorste boere in die distrik; op sy eie gebied is hy 'n reus sonder weerga. Nou het hy 'n seun en dis sy begeerte dat hy in daardie kind alles vervul sal sien wat die noodlot hom, Jasper, nie gegun het nie.

,,Dis goed om hoë ideale vir jou seun te koester," sê die scriba naderhand.

Kruger laat sy oë op 'n groot kas vol boeke in 'n hoek van die vertrek rus. Die scriba is 'n geleerde man, dink hy. Net so baie boeke sal hy vir sy seun koop. Hy sal, sover dit die geleerdheid van die kind aangaan, nie suinig wees nie. As die Here hom net spaar tot daardie dag wanneer hy sy eersgeborene op die preekstoel sal sien staan . . . 'n Kind des ouderdoms, het die scriba gesê.

Meteens staan die boer op.

,,Hy is 'n kind des ouderdoms," spreek hy sy gedagtes hardop uit, ,,en hy sal 'n groot man in die samelewing word; hy sal 'n leier van mense wees."

Die scriba staan ook op. Hy voel dat hy 'n waarskuwing tot die man voor hom moet rig: Jasper Kruger is 'n vasberade mens wat hom nie maklik van die weg wat hy ingeslaan het, laat afstoot nie. Toe die boer hom groet, druk hy sy hand lank en hard en sê:

,,Mag jou seun jou stoutste verwagtings oortref, Jasper. Onthou net dat jy nie vir hom 'n loopbaan moet kies waarvoor hy nie in die wieg gelê is nie."

* * *

Sewentien jaar later staan Jasper Kruger se seun in die voorkamer van die scriba van die gemeente.

,,Ek kom net groet, Oom," sê hy. ,,Ek vertrek moreoggend na die kweekskool."

,,Jy het fluks geleer, Theo," merk die scriba op. ,,Hier in die dorp het jy uitgeblink, binne sowel as buite die skool. Almal beskou jou as 'n voorbeeldige seun. Ek is seker dat jy 'n aanwins vir die kweekskool sal wees."

,,Ek hoop so, Oom," antwoord die seun verleë.

,,Wil jy graag predikant word, Theo?" vra die scriba ná 'n paar oomblikke.

„Ek meen so, Oom," kom die antwoord effens aarselend. „My vader het my opgevoed om predikant te word. Miskien sou ek ook graag eendag 'n ingenieur wou wees."

Die scriba betrag die seun voor hom lank en aandagtig hy het 'n knap voorkoms. In sy oë kan mens sien dat hy die moed en die energie van sy vader geërf het. Tog verraai sy stem miskien dat hy die geaardheid het van 'n man wat baie maal weifel: Dit kom nie voor asof hy heeltemal en in elke opsig die seun van sy vader is nie. Nou gaan hy kweekskool-toe . . . maar dalk sal hy ook graag ingenieur wil word.

Intuïtief voel die scriba dat hy 'n waarskuwing tot die seun van Jasper Kruger moet rig. Toe hy hom groet, sê hy:

„Al is jy nog jonk, is jy nie meer 'n kind nie, Theo. Toe jy klein was, het jou vader jou gedra waar jy wou wees, van nouaf moet jy self loop."

* * *

Tien jaar later kom die leraar van die gemeente op 'n goeie dag by Jasper Kruger.

„Ek bring slegte nuus," sê die predikant.

„Ek hoop nie dis omtrent my seun nie, Dominee," sê die ou man en sy stem bewe.

„Ja, dis omtrent jou seun," antwoord die leraar en voeg haastig by: „Ek moet jou darem gerus stel en verseker dat hy na die liggaam in welstand verkeer."

Jasper Kruger staan op van sy stoel. Ineens weet hy wat die boodskap is wat die leraar bring. Vandat hy gehoor het van die moeilikhede in sy seun se gemeente, het hy gevoel dat die dag nader wanneer die kind van sy ouderdom die manél sou uittrek en vir goed opsy sou sit.

„Jy hoef my niks te vertel nie, Dominee," sê hy. „Ek het 'n voorgevoel gehad dat dit op die ou end sou gebeur."

Die leraar voel jammer vir die ou man. Lank dink hy na oor 'n geskikte trooswoord, maar naderhand merk hy net [illegible]

„Mens sou dink dat as daar ooit 'n man geleef het wat in die wieg gelê was om die Woord te bedien, dit jou seun sou wees."

Die ou man skud sy kop en 'n effens [illegible] plooi sy lippe.

„Nee, Dominee," sê hy, „jy is verkeerd. Dit is ek wat in die wieg gelê was om 'n predikant te word, nie my seun nie. Toe hy gebore is, het ek hom as leraar georden, en nou, nadat dit te laat is, begryp ek eers dat dit nie my werk was nie."

# GELYKHEID EN BROEDERSKAP

□ □ □ □ □ □ □ □ **ABEL COETZEE.**

,,VREEMDELING hier in Johannesburg, meneer! Kan u my tog nie 'n ietsie gee nie? 'n Kleinigheid maar, meneer, ek het gister laas iets geëet . . . ''

Saterdagoggend in die Goudstad is mens maar altyd haastig. Baie sake hou net halfdag, en smiddags is die enigste kans in die week om tog 'n bietjie uit te ry veld-toe.

Haastig was ek. Vier, vyf plekke in die uithoeke van die stad om te besoek, almal te ver weg van die tremdiens af, en te naby om uitgawe te maak met 'n huurmotor. Te ver om te loop, te na om te ry! En ek kon goed oor die weg, want so vroeg in die oggend is daar nog min geselserige tannies wat hulle inkopies op die sypaadjies staan en bespreek. Met 'n vinnige draai kom ek om een van die glas toonkaste aan die voorkant van 'n winkelsaak, toe een van die veelvuldige werkskuwes onverwags verskyn uit een van die hoeke waar hy blykbaar op die loer lê vir waarskynlike slagoffers.

As mens se tyd min is, het jy nie nog lus om met bedelaars te lol om te probeer uitvis of hulle werklik verdienstelike gevalle is nie. Die beste plan lyk my toe maar om pas te versnel en deur te druk. Maar die oue is al geoefen in hierdie jagkuns. Hy versnel ook en herhaal sy versoek dig by my elmboog.

,,Jammer, ook vreemdeling hier,'' is al verskoning wat my in die gouigheid wou te binne skiet.

,,Ja, maar u het die voordeel dat u nog wat besit om die vreemdelingskap mee draaglik te maak, so-te-sê te verdrink, meneer, as u goed begryp wat ek bedoel. En nou het ek gedink, goeie vriend . . . ê, ê . . . meneer, dat u my ook sal kan bystaan om my vreemdelingskap hier sê maar te verdrink. Die ganse mensdom is tog broers, meneer. So leer die Boek ons. En broers moet meedeel wat hulle besit, meneer. Jy kan maar reken: wat die een besit, behoort ook aan die ander as hulle dit nodig het en daarna vra.''

Ek het gaan staan, ergerlik dat ek my laat verlei het om antwoord te gee op sy gesanik. As jy eers met die here ,,Stoepsitters'' en ,,Inspekteurs van Geboue'' — soos hulle in die omgang genoem word — begin stry, dan is jy verlore, reddeloos. Jy gee hulle net 'n geleentheid om hulle rympies af te rammel: 'n vrou wat bedlêend is, ses maande al; 'n kindjie wat sterwend is en waarvoor die nodige medisyne

gekoop moet word; 'n sterfgeval en nie voldoende geld om 'n kis te koop nie; 'n vreemdeling in die stad en 'n leë maag . . . Hulle oorval jou daarmee, 'n stortvloed van woorde wat op jou aanstorm, onkeerbaar. Geen kans om daarby na te dink nie. Eers veel later dink jy daaraan dat hy mos by die magistraat kan aansoek doen om op staatskoste begrawe te word, dat geen vader die sterfbed van sy kind sal verlaat nie, dat . . . Maar dan kan jy daar niks meer aan verhelp nie; die kêrel het jou simpatieke bydrae reeds weg, en as jy hom miskien nog raak loop om aan hom netjies uit te lê presies wat jy van hom dink, dan sal hy jou tog uitlag, want die bydrae is al deur die keel. Siek vrouens, sterwende kinders, hulpbehoewende ouers . . . wat bog, dis net 'n droë keel wat die man so welsprekend maak.

„'n Ietsie teen die vreemdelingskap, meneer . . ." suggereer die kêrel nog 'n keer half binnensmonds, want hy kan klaar sien dat ek aan die twyfel is.

Wat nou? Die man 'n sikspens in die hand stop en dan vir goed van hom ontslae wees? Dis die maklikste, ja, maar is dit oordeelkundig. Hoe moet mens so'n geval rym met jou uitgesproke opvatting dat hierdie soort liefdadigheid, sonder teenprestasie, net help om die bedelaar nog verder te versleg? Maar weier jy, sonder meer, het jy dan nie 'n verdienstelike geval nog verder belas nie. Sal jy nie dalk weer weke en weke loop en tob met die gedagte dat jy 'n arme medemens se las kon help verlig met 'n armsalige ou sikspensie, en dat jy onmenslik geweier het om dit te doen nie? Maar wie sê hy is verdienstelik? Wie sê hy het gister laas geëet?

Maar sê nou hy het werklik gister laas geëet? As hy nou dalk werklik honger is? Wat nou . . .

Toe 'n blink plan.

As hy honger is, bied hom kos aan! Ou inwoners van die Goudstad beweer dis die enigste plan. Is hy werklik honger, dan sal hy eet. As dit 'n droë keel is wat hom pla, dan sal hy allerhande jakkalsdraaie maak, maar eet, dit sal hy nie.

„Nou goed, man. Jy sê jy het gister laas geëet?" Ek kyk hom vir die eerste keer vol in die gesig. Maar dis nes 'n outomaat wat sy ligte verander, en sy oë kyk sommer doer ver in die straat af.

„Ja, meneer," antwoord hy tog gladweg.

„Het jy honger?"

„Ja, meneer, maar meneer, ek wil tog nie lastig wees nie. Gee my net 'n ietsie enne . . ."

„Wag, wag, vriend," keer ek 'n nuwe stortvloed. „Wag. As jy honger het, dan kan ek jou help. Mens moet mededeelsaam wees, om nou maar jou eie gedagte te gebruik. Van jou kos moet jy die volle helfte afstaan aan 'n hongerige medeskepsel. Kom, ons twee gaan op ons gemak daar by die Griek op die hoek 'n bord kos eet. Ek belowe jou: net soveel as wat jy kan inkry."

„Ja, meneer, nou het jy my," probeer die ou 'n plan maak. „Maar, meneer, gee my maar liewers 'n ietsie. Dit sal tog nie goed lyk as ons twee so vertroulik saam loop en saam gaan aansit so oop en bloot voor almal nie. Kyk, meneer, jy is deftig aangetrek, miskien wag jou nooientjie nog êrens vir jou. En ek meneer, kyk! My hare is soos Simson s'n, vóór die val, net hulle is nie gewas en gekrul nie. En vir wat moet ek my baard afskeer en waarom moet ek my gesig was as dit tog maar weer vuil word. Het ook nie eers 'n handdoek nie. Jou boordjie is spierwit gestyf en gestryk. Ek het nie eers een aan nie. Waar die knop van jou das sit, steek my borshare uit. Waar jou broek se vou sit, blink myne van die vuiligheid en vetterigheid soos ek sommer my hande altyd aan my bene afvee. Nee meneer, hulle sal dink jy ken my. Hoe maak jy dan? Gee my maar 'n kleinigheidjie, meneer, ek wil nie lastig wees nie . . ."

„Nee, ou kêrel, jy kom met my saam eet, of glad niks!" Nou het ek die ou, dog ek. Dis tog maar alte duidelik dat hy 'n ou sjerriedrinker is. Die plan is dus nogal goed.

„Maar meneer, hoe moet ek nou maak: ek — my naam is Piet Oorrolster—en Pat en ou Kruppel-Jônsôn deel alles wat ons kry met mekaar. Dit maak dit soveel makliker as jy maats het. Kry een niks, dan het die ander tog wat. En alle bietjies help. Ek kan maar sê, ons is 'n broederskap. Wat die een het, behoort aan al drie. Ons deel gelyk. So moet dit wees. Gaan ek nou saam met meneer eet, aan 'n tafel sit soos watter goed se lôrt, waar kry ek dan om uit te deel aan Pat en Kruppel-Jônsôn, meneer? Ons is tog maats, en fêrplie is fêrplie. Of hoe sê ek, meneer? Gee tog maar vir my 'n ietsie, dis vir ons altwee die maklikste."

„Jou vervlakste ou skelm," dog ek. „Maar wag, ek sal jou wys." Die voetgangers op die sypaadjie word ongeduldig; ons staan in die pad en die werkers is haastig om in die kantore te kom. Die klok in die ou poskantoor slaan dreunend nege houe. Ons staan effens eenkant toe.

„Nou ja, meneer Oorrolster, ek sal jou 'n ietsie gee om jou vreemdelingskap te help dronk maak. Maar nou besef jy

natuurlik dat ek weet jy het vir my gelieg." Hy wou verduidelik, maar ek lê hom die swye op. „Laat ons dit vergeet. Maar voor ek my bydrae gee, wil ek eers vir Pat en Kruppel-Jônsôn self sien. Dan weet ek sommer dat jou broederskap en jou gelykheid staande bly." Ek meen toe ek sal hom op die ou end dwing om te erken dat hy my die heeltyd gestaan en voorlieg het.

„Goed, meneer, kom saam."

Piet Oorrolster loop so half skuins voor my uit na die tremhuisies voor die stadshuis. Daar gekom, kyk hy bietjie rond. Pat en Kruppel-Jônsôn is nie daar nie. Oorrolster steek sy vuil duim en voorvinger in sy mond en gee 'n skerp fluit, twee langes en een korte soos 'n tremkondukteur wat die teken gee dat hulle nou maar kan ry. En nie te lank nie of hier kom Kruppel-Jônsôn aangehink met 'n yslike dik kierie om sy mankbeen te help. Kort daarna verskyn Pat ook. Vuil is hulle aldrie, smerig, met haas geen verskil in graad nie. Jônsôn is lank en skraal, Pat is 'n rolvaatjie, en Oorrolster is middelmatig wat sy lengte betref sowel as sy omvang. Op die oog lyk die broederskap redelik welvarend. Piet Oorrolster stel ons op sy manier bekend aan mekaar en hy vertel aan die ander waarom ons hulle geroep het.

My bydrae om hulle „vreemdelingskap" te verdrink en hulle broederskap te versterk, kon ek nie langer weier nie.

Haastig is ek toe daar weg, maar die hele oggend het die een gedagte my bygebly: watter krag is dit wat hierdie uitgesaktes in die samelewing so heg laat saamstaan. Is dit 'n gevoel van gemeenskaplike belang, is dit 'n gevoel dat hulle almal mislukkings is in die georganiseerde maatskappy wat die mededeelsaamheid so sterk by hulle tot uiting laat kom, of is dit maar net omdat geeneen van hulle meer iets besit om te verloor nie?

* * *

Daarna het ek vanuit 'n verbygaande trem af en toe die broederskap in die son sien luier op die ringmuur van die stadshuistuin. Tweekeer het ek hulle darem weer van naby leer ken voordat hulle heeltemal uit my oog verdwyn het.

Eenkeer het ek bo uit die trem gesien hoe 'n hele groep leeglêers in die tuin saamdring. Nuuskierig is ek daarheen. Middelpunt van die belangstelling was die broederskap.

Piet Oorrolster was aan beduie oor die swaarkry van die armes, oor die onbillike verdeling van die aardse skatte onder die mense.

„Kyk net, hier sit ons en vrek van die dors in die warm son. Daar oorkant is die „oog" waar jy jou trommeldik kan drink vir één ou sielinkie, net één sielinkie! En as jy jou drinkwerk smiddags om vyfuur doen, kry jy nog 'n bordvol soutigheid by om te eet. Alles vir één vrotsige ou sielinkie. En dié het mens nie eers elke dag nie!" Oorrolster lê lui-lui op sy rug en beduie breed met sy een arm. Sy betoog oes orals byval in van die omstaanders.

„Ditsem, ou Piet!"

„Hoor vir ou Oorrolster!"

Piet Oorrolster rol lui om op die ander sy. Die byval wat sy woorde wek, laat hom lekker kry. Maar waarom sal hy hom daaroor ontrief. Die kêrels hoor hom tog aldag praat. Hulle voel maar almal soos hy. En as mens net 'n rukkie gelede jou dorstigheid verslaan het, dan is dit of jou bene nie bra goed wil vastrap nie. Hy sal maar net gemakliker lê, dan betoog hy verder. Hulle wag blykbaar dat hy moet aangaan.

„Ja, nie eers één ou vrotsige sielinkie nie. En wie kan nou vir 'n sjieling genoeg drink — as jy dit het? Maar kyk die ou rykes, die ouens wat in die paleise woon in Parktown en Houghton. Ek sê vir julle, gaan kyk net eendag by hulle huise, en julle sal sien hoe die bottels aangery word. Dis die wa van die bierbrouery met kaste, kaste bier. En nie nips nie! Aikôna! Dis sommer net kwart bottels, sulke donkerbruines! Dan kom ou Joos Bryan se drankwa en dis alles net van die lekkerste: sêmpein, wieskie en sodaspuite — sommer sulke dosyne, en *kokosjoe.* En nie 'n enkelde bottel sjerrie nie, die kan julle my glo! Sjerrie is vir sulke ouens soos ons — as ons 'n vrotsige sieling kan raakloop." Pat gaap lankgerek en luidrugtig. Wat kan al die heerlikhede hom skeel as sy binnekant nog warm is van sy deel van die broederskap se jongste bottel sjerrie! Oorrolster steur hom nie aan sy broer se ongepoetste maniere nie. Die omstaanders is blykbaar nog nie moeg om na hom te luister nie.

„Wat is die ryk menere beter as ons! Waarom moet hulle alles van die beste kry, en ons glad niks nie? Hulle het genoeg om mee te mors. Ek sê vir julle, hier is van die groot bokke wat saans hulle vrouens in sêmpein laat bad, en dan trek hulle sommer die waterpyp oop en die badvol goed loop sommer so weg met die pyp af na die rioolplaas toe op Orlando waar die muile so vet langs die watervore staan!"

„Sies, skande!" moedig die kring hom aan.

„Nee kêrels, ons gowwerment beteken niks. Die ou spul sorg net vir hulle eie sakke. Hulle moet daar uit. Hulle moes lankal 'n wet gemaak het dat geen mens so mag mors met goeie goed nie, of beter nog: die gowwerment moet sulke ryk kneuwels laat taks dat hulle byna bars, en met die geld sit hulle losieshuise op vir sulke arme ouens soos ons!"

„Hoor, hoor!"

„Aaag, ou Piet Oorrolster," merk Kruppel-Jônsôn op, „jy is net janloers. Jy sal net so maak as jy so baie geld moet hê: die armes kan vir hulle self sorg! Watwo jy anders sal maak. En waarom kla jy. Jy het mos 'n groot plaas gehad. Waars dié?"

Nou word ou Piet boos. Kruppel-Jônsôn die lol almeleë met hom. Om hom nou so voor al die ander tot leuenaar te maak. En wat van sy plaas? Wil die man dan nie verstaan dat die sprinkane en die droogte . . . aaag, hy maak mens sommer vies met sy kastige fêrplie teenoor die ou rykes.

„Ou maat, kyk, toe ek op die plaas was, het ek nie eers geweet van sulke ouens soos ons nou is nie. En ek het nooit met sêmpein rond gemors nie. Maar dit sweer ek jou voor: as ek weer eendag in die geleentheid moet wees, dan sal ek toesien dat die armes hulle deel kry. Sulke ouens soos jy en ek moet daar nie wees nie. Gelyk op! Dit sê ek. As een man te veel het, moet hy afstaan, vrywillig as dit kan, anders moet die gowwerment hom bloedlaat. Gelyk moet ons wees, almal eweveel soos broers." Piet Oorrolster voel hy word warm. Regop sit hy nou, en hy praat reguit met ou Kruppel-Jônsôn.

„Dit sê jy nou, man," antwoord Jônsôn. „Maar ek sê jou, as jy geld het, al is dit ook maar net tien pond, dan sal jy ons liewers sien bars, maar 'n deel daarvan afstaan, vrywillig afstaan, is min! Jy praat nou maklik, want jy het niks nie. Ons luister graag na jou, want ons kêrels hier het geeneen meer iets nie. En dis so lekker om te hoor dat mens in sêmpein kan bad nadat jy jou eers trommeldik gedrink het. Maar jy met jou gelykheid en broederskap! Ek sê jou, hier is nie eens één hier wat so graag na jou mooipraatjies luister wat iets sal afstaan vir ons uitgesaktes nie. Elkeen voel maar altyd hy het nie eers vir hom self genoeg nie. Ek sal so maak. Jy sal so maak. Ou Pat sal so maak. Vra vir my, ek ken die mens." Ou Kruppel-Jônsôn maak keel skoon, draai sy kop effens weg en spoeg so 'n lang wlerts oor die ringmuur, net asof hy nou die slotwoord gesê het in 'n stryery waarin hy vooraf weet dat niemand hom kan weerlê nie.

Die omstaande vriende trap onrustig rond. Dis nie lekker as ou Kruppel-Jônsôn mens se slaai so omkrap nie. Waarom moet hy nou staan die part vat van die ou rykes? Laat hulle self maar oor die bult probeer kom.

„Jônsôn, ou maat, moet nou nie verkeerd word nie. Wat jy sal doen, weet ek nie. Jy het nou net baie snaakse dinge gesê, maar ek glo nie jy meen dit so erg nie. Maar dan praat jy ook net vir jou alleen. Ekke sal nooit so 'n ding doen as wat jy nou daar vertel nie. Wat het ek nou die ander dag gemaak toe ek met daardie kêrel kon gaan saameet? Ek wou nie gaan nie. Ek was honger genoeg, ja. Maar ek het vir hom gesê ek kannie, want dan kry Pat en Kruppel-Jônsôn niks nie. Dit sou verraaiery van ons maatskap gewees het. En vanmore nog. Wie het die bottel sjerrie gebring wat ons drie netnou-netnou nog kafgemaak het. Toe, sê my dit?" Piet Oorrloster voel dat hy nou vir ou Jônsôn in die hoek het.

„Ou Piet, broer, dis mos wat ek sê. Wat is nou een maaltyd om te deel of één bottel sjerrie. Dis mos niks nie, heeltemal niks nie. Maar wag eers dat jy iets meer kan bekostig as sjerrie en laat ons dan kyk wat jy sal maak. Onthou, toe jy nog 'n plaas gehad het, het jy nie eers geweet daar is sulke ouens soos ons nie. Ek sê jou, jy sal nooit in jou eie oë soveel besit dat jy daarvan sal kan afstaan aan dies wat minder het nie. Ek sê jou jy sal so maak, nie omdat jy Piet Oorrolster is nie, maar omdat Piet Oorrolster ook 'n mens is. En ek ken mense."

„Nou sê ek vir jou, hier voor almal: mens of nie mens nie, as ek eendag iets meer het as die koste van 'n bottel sjerrie en ek gee nie 'n gelyke deel aan jou en ou Pat nie, dan kan julle twee my half lewendig afslag. Ek sal dit dan verdien het."

Ek is toe daar weg, ongemerk. Is dit dan werklik waar dat die mens in sy diepste natuur so blind is vir die nood van ander?

* * *

Eenkeer nog het ek 'n lid van die broederskap gesien. Op 'n Saterdagoggend moes ek weer vroeg stad toe. Dit het so gekom: Vrydag was dit die laaste van die maand. Op die laaste van die maand kry baie mense hulle maandloon. Op Vrydae kry die dagloners en fabriekswerkers hulle weekloon. En op Vrydagaande hardloop die hondjies reisies. Vir die „hondjies" is dit van besonderse belang as die laaste dag van die maand, die laaste dag van die week en die „hondjies" saam val op een dag, want dan is die besoekers

by die wedrenne soveel meer, hulle het soveel meer geld om te verwed, en die wenpryse wat uitbetaal word, is soveel groter.

Ek waag ook so af en toe vyf sjielings op die vyfde en sesde wedren, die „dubbel" soos hulle sê. Gisteraand het ek vyf sjielings saam met 'n vriend gestuur. Hy kon ongelukkig nie lank genoeg bly nie, en het toe maar my kaartjie saamgebring huistoe. Vanoggend staan dit groot in die koerant dat twee vreemde honde, Irish Boy en Jumping Jackass, die dubbel gewen het! En nou kan ek vyftien pond gaan trek vir my vyf sjielings!

Dis darem lekker om so maklik geld te ontvang waarvoor jy nie gewerk het nie. Sal ek aan my vriend iets gee vir sy moeite? Hy het juis selfs uiters sleg gevaar, en dis 'n hele week voordat hy weer geld kan ontvang. Ag wat, hy moet ook versigtiger wees en nie sy geld sommer so in die water gooi nie. Ek ken hom goed, as dinge sleg gaan, dan pak hy sommer al sy geld op een hond om al sy verliese te probeer goedmaak. Ek moes hom al dikwels keer, maar dit help niks.

Nooit het ek kon dink dat mens so opgewek voel as jy só geld wen nie. Die gedagte kom by my op of mens nie 'n plan kan maak om op vaste grondslag met die sakie aan te hou nie. Iewers moet daar tog 'n stelsel bestaan waarvolgens dit onmoontlik sal wees om te verloor. Met 'n pond kan jy maklik tien verdien; van tien kan jy gou genoeg honderd maak; van honderd . . . Maar wag, ek is 'n dood nugtere mens, geen beroepsdobbelaar nie. As mens se ponde so maklik kleintjies kry, sal jy naderhand net wil droom oor die wenkanse van jou hondjies.

Met dié gedagte nog vars in my, kom ek by die kantoor van die hondewedrenne aan. Daar staan al 'n hele ry wagtendes. Een van hulle groet my. Ek groet terug sonder om te weet wie dit is. Die kêrel het 'n yslike verband om sy kop wat net die een boonste helfte van die gesig bloot laat. Om die sigbare oog lê 'n donkerblou kring. Die man moes bepaald iets raakgeloop het. Sy klere is gehawend en erg vuil, die skoene verslyt. Maar dié gedeelte van sy gesig wat mens nog kan sien, lyk skoon genoeg.

„Hoe lyk dit my 'n mens ken nie eers meer 'n vreemdeling in Johannesburg nie," merk die persoon op. Toe skiet dit my meteens te binne: Piet Oorrolster!

„Toe, wat maak jy so vroeg op 'n Saterdag hier, Oorrolster? Hier is mos nie 'n kans om 'n ietsie raak te loop nie."

„Ook nie nodig nie. Kyk wat het ek!" En hy laat my 'n kaartjie sien soos die een van my, met dieselfde nommers en alles. Dus vyftien pond.

„Maar kyk! Geluk hoor! Vir julle drie ouens sal dit mos baie beteken. Wat sê Jônsôn . . . " Toe ontplof Piet Oorrolster.

„Wat se *drie ouens*. Ek het die kaartjie allenig opgetel gisteraand ná die reisies, ekke, Piet Oorrolster. Hulle twee wou nie help soek nie. En hy is myne alleen. Wat se drie! Ou Kruppel-Jônsôn en ou Pat kan vir my part gaan braai. Drie ouens! Watwo."

„Maar, Oorrolster, hoe het ek dit nou: jy was dan altyd die een wat so mededeelsaam was, wat geglo het dat mens gelyk op moet deel met die wat nie het nie. Dit was mos jy wat daardie dag in die tuin gesê het Jônsôn en Pat kan jou afslag as jy iets het en dit nie gelyk op wil deel met hulle nie. Of was dit nie jy nie?"

„Dit was ek. En kyk hoe het hulle my afgeslag gisteraand toe ek vir hulle beduie het hulle kry niks nie. My een oog pot toe en 'n gat in my kop, om nie eers te praat van die trapplekke op my ribbekas nie. Waarom anders sal ek die lappe om my kop dra. Maar die ouens was vir jou regtig kwaad. Ek dog hulle maak my sommer daar en dan kleingeld. Gelukkig was die poliesman naby. Hulle moes my hospitaal toe ry soos die bloed geloop het. Dis die wat my gesig so skoon is. Maar die dokter het gesê dis net 'n skrapie. Dis ook maar goed, want ek hou nie van die aldag se gewassery nie. Nou sien julle my vanmore hier, 'n gemaakte man. Met hierdie selfde geld moet julle 'n ding sien. Dit moet my geluk wees, my bloed het daarvoor geloop. Woensdagaand gaan ek hondjies toe, en Vrydagaand weer, en as ek so voel gaan ek Saterdag na die perde toe. As Pat en ou Kruppel-Jônsôn van die ding hoor, staan dit in die koerant dat Mister Piet Oorrolster, vroeër van Dwarsvlei, soveel en soveel honderde der duisende ponde gewen het. Ek sal hulle wys." In Oorrolster se grootpratery erken ek my eie verlangens na rykdom en die gemak en aansien wat daaraan verkleef is. Is ons dan diep in almal tog maar eenders . . . .

„Jy was dan so kwaai oor die gelykheid en die broederskap?"

„Wat kwaai. Daardie dae was ek een van hulle, 'n d—— armblanke met geen bloue duit om in my oog te steek nie. Dan praat mens maar sulke mal goed. Nou is ek 'n gemaakte

man. Piet Oorrolster is nie meer een van hulle nie. Gelykheid; . . . . gmf, soos wie sê!"

Ek is daar weg met my onverdiende geldjies styf opgerol in my binnesak, weg huistoe met die trem wat al langs die voet van die mynhope ry, sandhope wat reeds al hulle goud prysgegee het aan die ryk mynmaatskappye. Aan die voet van die hope in die sand, dwaal vervuilde kindertjies rond, die spore van armoed en verhongering maar tè duidelik op hulle oumens gesigte te lees . . .

Gelykheid en broederskap?

Ek moet tog eendag vir Kruppel-Jônsôn probeer vra waar hy sy kennis van mense opgedoen het.

□ □ □

# DIE PROSA VAN DIE JAAR

□ □ □ □ □ □ □ **M. S. B. KRITZINGER.**

DIS verblydend om te kan meld dat die oorlog sover geen uitwerking op die boeke-produksie by ons gehad het nie. Die hoop is uitgespreek dat dit ons uitgewers veral in verband met die beskikbaarmaking van swakkerige ontspanningsleesstof versigtiger sou maak, maar daarvan het die effens kritiese leser, tot sy spyt, nog nie veel gemerk nie. Die getal boeke wat elke jaar by ons die lig sien, is reeds so groot dat dit 'n „werk" geword het om alles te lees. Dis gelukkig 'n sprekende bewys dat ons leserspubliek hulle eie nie meer so afskeep soos vroeër nie. Ten spyte van hierdie verblydende tekens van geestelike lewe is dit egter nog te betwyfel of al die ontwikkelde Afrikaners hulle eer daarin stel om 'n eie boekery op te bou. Dat die getal toeneem, staan vas. Daar is ook bewys dat die „gewone" Afrikaners baie meer lees as vroeër en hulle beperk hulle nie tot die maklike leesstof nie.

ROMANS, KORTVERHALE, ENS., MET LETTERKUNDIGE VERDIENSTES

Onder hierdie groep word die kroon deur *Laat Vrugte* van C. M. van den Heever (*Die Volksblad*-boekhandel) gespan. Ten spyte van enkele tekortkomings, bv. verwante trekke in verskeie persone, is dit m.i. die skrywer se rypste roman, sy gaafste kunswerk. Dis 'n breedopgesette plaasroman. Soos in al die skrywer se ander werk, is die verhaal nie ingewikkeld nie; daar is nie baie vooruitgang in die boek nie, maar elke onderdeel pas soos 'n legkaart in die geheel. Hier is mense geskep—in seker opsigte effens ongewone mense—wat die leser lank sal onthou. Daar is die „taai wortel," tant Willa wat haar nie uittrek voor sy gaan slaap nie. Die siniese oom Sybrand is 'n man uit graniet gebeeldhou. Groots staan hy, soos 'n skepping van Streuvels, in al sy menslike ondeugde en enkele deugde. Hy is skraapsugtig en vrekkig, maar is 'n uithaler-boer; hy is in die aarde gewortel:-sy „goed" is vir hom alles. Hy is hard en lê met almal, ook sy eie kinders, oorhoop. Ook die seun, Henning, is 'n kragtige verskyning. Fors word die onvermydelike botsing tussen vader en seun geteken. Teer, hoewel onuitgesproke, is die verhouding tussen die meegaande moeder en die enigste seun. Oortuigend is die liefdesverhouding tussen Henning en die buurdogter.

Ook die ander mense met wie die gesin in aanraking kom en meestal die agtergrond vorm, is wesens van vlees en bloed. Ook die plaas kan 'n mens nie maklik vergeet nie, al vorm dit in die werk net die agtergrond waarteen die primêre botsings van die mense plaasgryp. Die meeste lig val op enkele onderdele van die plaas: die waterkuile, die kerkhof, die vrugtebome en veral die ry populierbome by die huis. Die simbolis Van den Heever laat ons hulle met besonder oë sien. Hulle is die beeld van daardie plaasmense wat in die goeie moederaarde vasgewortel staan, maar ook hulle tyd van kom en gaan het. Orals is daar fyn simboliese trekke, maar nooit is dit opsetlik nie.

Grootsheid is 'n kenmerk van die roman. Daar vind verskeie grootse botsings tussen hierdie sterk mense plaas, maar daar is ook opregte, hoewel lomp versoenings. *Laat Vrugte* is 'n egte boereboek met talryke volkskundige trekke. Dis 'n ernstige werk sonder 'n sweempie van satire, soos in soveel ander boeke van die kunstenaar. Hier is meer innerlike as uiterlike handeling; die dryfvere van die mense word oortuigend ontleed en tog is daar in verband hiermee juis iets wat 'n mens minder bevredig. Die meeste mense leef te bewus; hulle is filosowe wat na dieselfde patroon geknip is; hulle is almal—ook die onbenulligstes onder hulle—soekers na die doel van die lewe en pluis sake vir hulleself uit. Die geslaagde natuuruitbeelding in 'n digterlike taal is vir die baie stemmingsvolle dele in die boek verantwoordelik, vir die atmosfeer wat die kunstenaar so meesterlik suggereer.

Vanjaar het ons weer 'n nuwe, ernstige boek van Mikro gekry, nl. *Huurlinge* (*Die Volksblad*-boekhandel). Dis ons eerste onderwysersroman. Die skrywer het nie die hoogtepunte van sy Kleurling-romans bereik nie. Die brokkelrigheid van die verhaal sal party lesers hinder. Ook is daar nie genoeg vergeesteliking nie. Aan die anderkant is daar in die werk veel te loof. Die skrywer se krag lê in klein-realisme. Hy hou nie van uitvoerige beskrywings nie, maar deurdat hy die kenmerkende in die uiterlike en in die optrede van die verskillende persone raaksien en hulle ook sprekend en handelend invoer, kry ons 'n beter insig in die wese van die mense as wat dit met ellelange beskrywings moontlik sou gewees het.

Goed word die atmosfeer van die Karo-dorp uitgebring. In enkele sinne en selfs woorde word die spanning voelbaar gemaak en dan volg die botsing doodnatuurlik. Ons kry heelwat siniese mense in die werk. Die meeste onderwysers het uit selfbehoud hulle met 'n siniese pantser beklee, maar

die skrywer laat ons talryke kere sien hoe opofferend hulle is, hoe ernstig hulle hul taak opneem. Die satire, sarkasme en geestigheid, selfs humor, van die skrywer bring op byna elke bladsy die nodige afwisseling.

*Huurlinge* is in die grond van die saak 'n idealistiese boek. Die held, Stefaan Collin, is dit aanvanklik. Ten spyte van die ewolusie wat hy deurmaak, voel 'n mens dat hy aan die end nog nie sy geloof in die edel werk van die onderwyser verloor het nie. Hy het dit teruggekry dank sy die invloed van die menslike hoof, Castell, wat die oog op die toekoms gerig hou en net altyd bereid is ten spyte van teenkanting en miskenning ander van diens te wees. Die belewing van sy ideale is daarvoor verantwoordelik dat hierdie plek-plek wrang boek as gevolg van die teleurstellings in die mensdom en die swaar wat elkeen, veral die onderwysers, moet dra, idealisties bly.

*Die Jare Daarna* deur Aletta Steyn (Nasionale Pers) staan letterkundig nie danig hoog nie, maar as biografiese roman wat boeiend vertel word, het dit seker verdienstes. Sake word uit die heldin se standpunt so oortuigend gegee dat ons intens met haar saamleef. Sy het kortom 'n mens geword. Een van die oortuigendste hoofstukke behandel die reaksies van die jong weduwee ná die skielike dood van haar man. Hoewel daar nêrens 'n poging aangewend word om die sielkundige dryfvere uit te pluis nie, word alles hier so eerlik en oortuigend gegee dat ons haar smart in 'n groot mate peil. Oortuigend is verder die botsing tussen skoonmoeder en skoondogter, nadat laasgenoemde besluit het om weer te trou. Dis natuurlik dat die jong vrou in die hede en toekoms sal leef, en die afgeleefde moeder net in wat vir haar oorgebly het—die verlede met sy kleurryke herinnerings.—Ons het min boeke waarin die botsing tussen oud en jonk so aanneemlik gegee word.

'n Ander boek wat ek hier wil noem, is *Danie se Droom* deur Kootjie van den Heever (Van Schaik). Dit behandel die lewe van 'n klein seuntjie op die plaas. Hy is reeds op skool, maar net in die begin hoor ons iets van sy skoolervarings. Hy het 'n weersin in Meester en in somme. So erg is dit dat die onderwyser vir hom die beliggaming van alles wat naar en ellendig is, word. Danie is skynbaar 'n gewone plaasseun, maar hy verskil van die deursnee-kind deurdat hy 'n egte natuurkind is. In die begin herinner die werk aan *De Kleine Johannes* van Frederik van Eeden. Later wanneer ons met die uitbundige lewensvreugde en daadlus van Danie

kennis maak, dink 'n mens onwillekeurig aan Felix Timmermans se *Pallieter*.

Danie, die natuurkind, het 'n ryk verbeelding. Hy gesels met sy simpatieke hond en met allerhande diertjies. Oor die algemeen is dit sielkundig in die haak, al leef hierdie seuntjie darem te bewus. Net hier en daar voel 'n mens dat hy die natuur deur die oë van die skrywer sien, maar in die reël is dit sy eie reaksies.

Die skrywer se hoofdoel was om die geestelike groei van Danie te teken. Hierin het hy geslaag. Die seuntjie se Wistik-periode is die interessantste. Hy stel allerhande snugge vrae. Dit gaan oor die dood, hemel, engele, godsdienstige moeilikhede, ens. Dis logiese vrae waarin die naïwiteit van die seuntjie oortuigend uitkom. Sielkundig waar maar komies is die verleentheid van die vader wanneer Danie met sy kruisvraery begin. Hy weet nie wat die kind makeer om dergelike vrae te stel nie.

Algaande ontwikkel Danie egter. In die natuur het dit vir hom soos 'n skok gekom dat die sterke die swakke oorheers, dat een dier op die ander leef. Die waarom van die wreedheid van die natuur kan hy nie peil nie. Dit voer hom dan na vrae oor die dood. Besonder geslaag is die hoofstuk waarin die dood van 'n meerkat en die uitwerking wat dit op die jong Nimrod het, geteken word. Net so geslaag is die hoofstuk oor die droogte en die ellende wat dit veroorsaak. Op sulke plekke maak ons met die realistiese en selfs naturalistiese beeldingsvermoë van die skrywer kennis. Dit vorm 'n skerp teenstelling met die volop poëties stemmingsvolle en beeldryke dele van die werk.

*Danie se Droom* is 'n boek wat kinders ook sal kan geniet, want die heldjie wat so naby die natuur leef en die maats van allerhande diere is, sal vir hulle ook 'n bekoring hê, maar die werk is veral vir grootmense bedoel wat darem die hart van 'n kind behou het.

Wat die kortverhaal en skets betref, het vanjaar 'n paar bundels wat m.i. letterkundige waarde het, gebring. Daar is in die eerste plek *Arme Drommels* van Sophie Roux (Voortrekkerpers). Dis hierdie eerlike skryfster se eerste bundel kortverhale en hy staan esteties heelwat hoër as haar twee romans. Ten spyte van allerhande klein foutjies is haar taal bv. baie ryper en sekerder as in die eerste werk. Die bundel is aan haar romans verwant, want in meer as die helfte is daar liefdesbotsings in een of ander vorm. Hier is geen sweem van didaktiek nie; sy wou net die lewe soos sy dit

waargeneem en aangevoel het eerlik uitbeeld. In die meeste stukke het ons met vroue te doen. Sy ken die vrou in haar diepste hunkering en beeld haar oortuigend uit. 'n Stuk soos *Arme Drommels* lewer egter ook die bewys dat sy die bekoorlike vrou ook deur die oë van die man kan sien.

Op die verhale in die stukke spits die skryfster haar belangstelling nie toe nie: sy wou die mens in sy saamgesteldheid en veral in sy liefdesverhoudings gee. Een van haar vroueskeppings sê self: „Liefde en verliefdheid. Die sirkel wat die hele normale mensdom insluit.'' Hier is geen onnodige uitpluisings nie; die meeste aandag word aan die vrou-in-aksie gewy. Die ongestadigheid van die ryp jong vrou word baie oortuigend uitgebeeld. Die onbevredigde liefdesverlange wat haar hele wese raak en haar kyk op die lewe vertroebel, word uitstekend aangevoel. Sy bereik heelwat deur suggestie en haar stakkato-verteltrant en dinamiese styl is dikwels besonder doeltreffend. 'n Gemeenskaplike trek van al die vroue is dat hulle sterk persoonlikhede is, maar ewig vroulik bly.

Nadat daar jarelank sketse en kortverhale van Uys Krige in ons tydskrifte verskyn het, het sy eerste versameling daaruit onder die titel *Die Palmboom* by Van Schaik, die lig gesien. Krige is 'n veelsydige kunstenaar met 'n ruime belangstelling. Hier vertel hy op 'n onderhoudende wyse enkele Franse kinderverhale wat oud en jonk sal bekoor. Sielkundig oortuigend is die sketse oor kinders waarin die skrywer hom uitstekend in die kindergemoed inleef. In die meeste ander stukke het ons met effens ongewone, maar sterk-lewende gevoelsmense te doen. Die kunstenaar hou van stemmingsvolle dele wat deur kragtige, realistiese brokstukke afgewissel word. Daar is in die ernstige en hartstogtelike stukke dikwels geestigheid en selfs humor. Die skeppings is meestal digterlik aangelê en die hele gamma van menslike gevoelens word in so 'n stuk uitgebring. Die skrywer is lirikus. Dit blyk uit die deurvoelde natuuruitbeeldings. Maar hy is tegelykertyd 'n boeiende en effens dramatiese verteller.

Die beste stuk is m.i. *Die Palmboom* waarin die vaderlandse gevoelens en die familietrots van die moeder kragtig uitgebring word. Die simboliese trek in Krige se kuns kom in hierdie stuk sterk uit. Daar is min „verhaal'' in die stukke. Dié wat mensbeelding kan waardeer en 'n oor vir die klankryke en gelaaide digterlike beeld en 'n gedrae volsin in 'n beheerste taal het, sal die bundel met smaak lees.

Dat die kortverhale en sketse van J. van Melle meer en meer gewild word, bewys die feit dat daar vanjaar nie minder as twee versamelings van hom die lig gesien het nie, nl. *Mense Gaan Verby* (Van Schaik) en *Venster aan die Straat* (Nasionale Pers). In laasgenoemde bundel is verskeie stukke uit *Het Stadje op 't groene Eiland* van 1933 in Afrikaans opgeneem. Albei boeke bevat verdienstelike werk. In een opsig wyk Van Melle van die meeste Afrikaanse beoefenaars van die kortverhaal en skets af: hy bou die storie dikwels om 'n kernvraagstuk, veral 'n etiese, op. Lerend, prekend of generaliserend is dit nooit, maar wanneer 'n mens een van die stukke gelees het, lê hy die werk nie neer sonder dat die geestelike vraagstuk waarmee die skrywer sy skeppings laat worstel ook syne geword het nie. Die mooie is dat die vraagstuk uit die ervaringswêreld van die gewone mens gegryp is; die boodskap is daarom nie net vir die hoog-ontwikkelde nie. Die kunstenaar sien m.a.w. dieper as die kors van die lewe. Daardeur open hy in sy kuns vergesigte.

Van Melle is uiters sober en nooit omslagtig nie. Omdat hy as 't ware in 'n fluisterstem vertel, is al gesê dat hy as stilis nie bekoor nie. Dis egter glad nie die geval nie. Dawerend is sy styl nêrens nie, maar ons het min kunstenaars wat 'n mens met 'n stuk oor enige onderwerp so maklik boei. Hy is 'n hoogstaande verteller. Deur sy geslaagde aanwending van die doodgewone spreektaal en sy volop dialoog bring hy afwisseling. Hy is dikwels geestig. Daar is iets teers en ontroerends in die meeste stukke, maar nêrens is daar 'n sweem van weekheid nie. Met min hulpmiddels bereik hy veel. Karakters word nie ontleed nie en tog kom die menslike dryfvere op 'n oortuigende wyse uit. Nes Leipoldt het Van Melle 'n fyn ontwikkelde kleurgevoel, maar hy gaan nie uit sy pad uit om dit in verband met natuuruitbeelding uit te bring nie: dit vorm 'n organiese onderdeel van die stuk en is 'n hulpmiddel om stemmings te wek.

Daar is 'n paar bundels kortverhale en sketse wat ek gerieflikheidshalwe op die grens tussen letterkunde en leesstof plaas. Dis omdat die werk een of ander stuk bevat wat letterkundige waarde het. Neem bv. *Dorpenaars en Ander* van E. B. Grosskopf (Unie-Volkspers). Die meeste stukke is dorpsketse („party berus op ware feite, ander is sommer leuens" sê die skrywer self) wat om 'n spraaksame skoenmaker opgebou is. Hy is die dorp se vraagbaak en nuusbron. Hy beskik oor 'n ryk skat anekdotes en die skrywer laat hom op so 'n natuurlike en lewende wyse deurspek met allerhande

kwinkslae vertel dat die werk mens onwillekeurig meevoer. Geestig en sielkundig vind ek bv. *Die Oudste Inwoner.*

Ook *Barolong* van J. R. L. van Bruggen (*Die Volksblad*-boekhandel) kan 'n mens miskien hieronder reken. Die titelstuk oor die lewe van 'n moderne Barolong-familie besit seker verdienstes. In die beste stukke, soos *Ou Gans,* is daar oortuigende sielkundige motivering veral van geestelik onewewigtige mense. Ook die realistiese trekke in verskeie stukke is oortuigend.

*Die Ontleedmes en ander Verhale* deur L. W. Viljoen (Unie-Volkspers) bestaan vir die grootste deel uit geestige leesstof, maar bevat tog 'n paar stukke wat letterkundige waarde besit, bv. *Die Vrugte-oes, Die Ontleedmes, 'n Lentedag.* In dergelike stukke is die outeur 'n goeie verteller wat ons van die begin tot die end boei. Hy is dikwels fragmentaries, maar bereik veel deur suggestie. Sielkundig bevredig hy ook.

Een van die beste bundels in hierdie afdeling is *Sommerso* van M. M. Jansen (*Die Volksblad*-boekhandel). 'n Mens kan die skryfster van *Die Veldblommetjie* in hierdie ryp werk nie herken nie. Byna al die sketse staan in verband met die kinderervarings van 'n broertjie en sustertjie op 'n plaas. Waarheid en verdigting smelt saam om 'n oortuigende geheel te vorm. Die plaasgewerskaf word met kennis van sake en lewendig geteken. Die kinders leef in hulle awontuursug, hulle naïwiteit, hulle onnutsigheid. Die wêreld en die mense word deur hulle oë gesien, daarom is die werk plek-plek so geestig. In *Klein Snel,* een van die beste sketse, kry ons 'n pragtige kykie in die gemoed van die mak Boesman. Ek weet nie van een kunstenaar by ons wat sy skynbaar onverklaarbare *Wanderlust* so aanneemlik voorgestel het nie. Die skryfster het ons inderdaad iets van die „siel" van hierdie natuurmens gegee.

Onder letterkunde reken ek ook *Uit my Griekse Dagboek* deur Theo Wassenaar (Voortrekkerpers). Dis 'n reisverhaal waarin hede en verlede op harmoniese wyse deureengestrengel is. Die geesdrif van die skrywer vir die Griekse oudheid werk aansteeklik. 'n Mens voel nie dat die kennis oor beeldhoukuns, boukuns, letterkunde, ens., opsetlik meegedeel word nie. Dis of alles vanself op die regte plek ingebring word. Daar is geen geleerde ydelheidsvertoon of uitstalling van kennis nie. Die lewendige verslag van die reis verskaf die nodige afwisseling. Wassenaar het 'n oog vir teenstellings en vertel smaaklik. Daar is orals letterkundig

hoogstaande bladsye vol deurvoelde vergelykings en plek-plek stemmingsvolle natuurbeskrywings.

## Leesstof

Onder hierdie afdeling wil ek eers melding maak van die boeke wat om die inhoud van belang is. Dis meestal werke oor ons Inboorlinge en wilde diere.

Hieronder reken ek *Suid-Afrikaanse Sketse in Swart en Wit* deur Frank Brownlee (Nasionale Pers). Hierdie outeur beskik oor 'n verbasende skat herinnerings in verband met ons Inboorlinge—Boesmans, maar veral Bantoes. Die skrywer het die slag om allerhande kennis op 'n onderhoudende manier mee te deel. Dat anekdotes in sulke herinnerings 'n vername plek inneem, spreek vanself. Maar hierdie verslag van hofsake, die mededelings oor toordokters, ens., leer ons die swartman beter ken en verstaan. En wie sal kan beweer dat dit nie nodig is nie?

Ook C. F. en M. A. Gronum leer ons in *Kinôsie* (Nasionale Pers) iets van ons Bantoerasse. Deurdat die boek in die vyftiger jare van die vorige eeu speel, verneem ons heelwat van die rusteloosheid, die moord en doodslag wat onder die Bantoerasse destyds reëel was. Uit 'n volkekundige standpunt is die werk belangrik, maar die boek het ook letterkundige waarde, want daar is lewendige beskrywings van gevegte tussen Bantoes onderling en teen wilde diere. Die mentaliteit van die Barolong word goed uitgebring.

Ook J. J. Kruger se boeke *Danster en sy Sleepsel* en *Fratse met Wilde Diere* wil ek in dié verband noem. Die meeste lig val in die eersgenoemde boek op die Hottentot-familie en wilde diere vorm die agtergrond. In die ander werk is daar 'n reeks opstelle oor kleiner diersoorte met volop jagawonture, maar in enkele stukke beweeg die Hottentot weer op die agtergrond. Hier word meestal interessante kennis oor ons diere op onderhoudende manier meegedeel. Die waarde van die werk sou groter gewees het as daar minder jagverhale was. In party is daar soveel anekdotes dat ons niks van die gewoontes van die diere waarop jag gemaak word, hoor nie.

J. M. Friedenthal gee ons in *Langs Gapende Rotswande* (*Die Volksblad*-boekhandel) weer 'n diereboek. In die sketse word veral van die kleiner diersoorte behandel. Die skrywer vertel onderhoudend en deel algaande interessante kennis mee.

Vir elke liefhebber van ons dierewêreld en ons natuur, en veral vir die jeug, sal die genoemde boeke oor ons fauna

altyd 'n bekoring hê. Dank sy ons wildtuine groei die liefde ook aldeur aan.

Daar het vanjaar by ons miskien meer ontspanningslektuur as in enige vorige jaar verkyn. Een van hulle is om sielkundige redes van belang, dis *Marta* deur J. R. L. van Bruggen (*Die Volksblad*-boekhandel). Die skrywer behandel daarin die geskiedenis van 'n jong vrou wat geestelik gekrenk raak. Hier is 'n sielkundige aan die woord en as diagnose van die geval lyk die boek vir my in die haak. As leesstof boei hy egter nie genoeg nie. Hier en daar, wanneer ons van die geestelike onttakeling van die heldin getuie is, is daar roerende dele.

*Tersia* van Ella Eloff-Van der Walt (*Die Volksblad*-boekhandel) wil miskien meer wees as 'n gewone ontspanningsverhaal, maar die werk oortuig nie. Hy is te vol onwaarskynlikhede en ten spyte van betreklik geslaagde onderdele, soos die uitstappie in die kloof, is die boek te gerek. Die skrywer het 'n etiese doel met die werk beoog.

Van Jochem van Bruggen het ons vanjaar *Die Noodlot* (Nasionale Pers). Dié outeur se krag lê nie in die boeiende verhaal wat hy skep nie. Ook hierdie werk lewer die bewys. Soos in al die boeke van die kunstenaar is daar komieklike situasies, maar as geheel geneem, stel die werk teleur. Die politieke moeilikhede van 1912 en daarná vorm die agtergrond van die verhaal.

Aparte vermelding verdien *Kringe* van M. Malherbe (Nasionale Pers). Dis 'n bundel besonder leesbare kortverhale. Die skryfster wy heelwat aandag aan die „Storie,'' daarom sal die werk gewild wees. Diep is die stukke nie, maar die skryfster het die slag om doodeenvoudig en aangenaam te vertel. Die meeste stukke is liefdesverhale met 'n bly einde, maar nêrens doen die romantiek aan die natuurlikheid afbreuk nie. Die werk is uit die gewone lewe gegryp.

Vandat Dirk Mostert sy petaljes, debakels en sondes die lig laat sien het, het ander werk in dié trant verskyn. Een van die beste bundels is *Petaljes op die Platteland* deur N. A. Potgieter (*Die Volksblad*-boekhandel). Die meeste sketse is geestig, soms selfs skreeu-komieklik, maar af en toe is daar ook boertige onderdele wat op party lesers 'n geforseerde indruk sal maak.

Volledigheidshalwe gee ek hier 'n lys van ander ontspanningsverhale wat vanjaar verskyn het. Daar is heelwat speurverhale onder, maar ook awontuur- en gewone liefdesverhale.

Van C. Louis Leipoldt is daar 'n leesbare speurverhaal, *Die Moord in die Bosveld* (Nasionale Pers). In die Afrikaanse Pers-Sakbiblioteek het daar verskyn: *Die Vervloekte Diamant* deur J. van der Post, *Verbeurde Keuse* deur A. Gewers, *Winkende Beloftes* deur J. J. Brits, *Avontuur op Arbeidsgenot* deur A. Roodt, *Die Donker Huis* deur D. Brink, *Die Moord op die Kluisenaar* van A. Gewers, *Onsigbare Vyand* deur D. Fouché, *Gebroke Melodie* van G. Vermeulen, *Opstandelinge* deur M. A. Oberholzer, *Maskerade* deur J. van der Post en *Die Driehoek* deur A. van Niekerk.

*Die Volksblad*-boekhandel het uitgegee: *Die Moord op Bollandshoogte* deur Hans Rompel, *Die Sluipende Skaduwee* van J. P. J. Coetzee, *Die Vergeldende Hand van die Dooie* deur S. J. H. van Vuuren en *Die Kring van Dertien* deur G. Lampen.

Van Konstant Kamerling het daar by die Voortrekkerpers verskyn: *Die Skat van Growwe Skeur* en *Die Geheime van die Skaduwee.*

### Vir die Ryper Jeug

Dis hier nie die plek om op die baie boeke wat vir die jeug geskryf is, te wys nie. Tog moet ek 'n paar noem wat deur grootmense ook met voordeel en genoeë gelees sal kan word. Daar is *Die Agterryer* van C. R. Swart (*Die Volksblad*-boekhandel) waarin die lotgevalle van 'n Voortrekkerseun in „'n aaneengeslote verhaal" verwerk is. Die verhaal sal op die lesers 'n sterker indruk maak as die sober relaas van die bont ondervindings van die jong man soos dit in Preller se *Voortrekkermense* opgeteken is. *Die Lewe Roep* van M. Malherbe (Nasionale Pers) is grootliks die verslag in verhaalvorm van 'n reis deur Europa. Daar word die meisie daarvan bewus dat daar vir haar in haar vaderland 'n eie taak wag.

By gebrek aan 'n geskikte plek noem ek hier ook *Ligvlakkies* van N. J. le Roux (Nasionale Pers). Dis 'n versameling oorpeinsings wat gekies is uit dié wat die onderwyser in die afgelope jare gereeld vir sy leerlinge gehou het. Die werk herinner in seker opsigte aan *Ons Weg deur die Wêreld.* Die taal is goed versorg en in al die stukkies is daar 'n positiewe boodskap wat sy uitwerking nie sal mis nie.

### Letterkundige en Opvoedkundige Studies

Van betekenis is die verskyning vanjaar van die eerste dele in die nuwe serie van *Die Volksblad*-boekhandel, nl. die „Tweede Trek"-reeks. Die doel is om op deskundige wyse in populêr-wetenskaplike boekies voorligting oor volksvraagstukke te gee. Die eerste deel is *Die Afrikaner* deur dr. P. J.

# BOU U EIE

## TEEN 3/-



**DUISENDE**

**waarom**

SLUIT AAN BY DIE A.P.-SAKBIBLIOTEEK!

—::—

LEES MET GENOT ONS ONTSPANNINGSREEKS!

**Laat hierdie Stel Boeke ook in u Boekkas pryk. Dis aantreklik en u kan dit bekostig.**

*Reeds Verskyn onder A.P.-Sakbiblioteek:*

*Intekenare kan reeds Verskene Biblioteekboeke bestel teen gewone Intekentariewe.*

| | | |
|---|---|---|
| **En Een Bou 'n Galg,** *deur Dewald Brink* .. | 3/9 | Posvry |
| **Die Vervloekte Diamant,** *deur Johann v.d. Post* | 3/9 | ,, |
| **Verbeurde Keuse,** *deur Anton Gewers* ...... ...... ...... ...... | 3/9 | ,, |
| **Winkende Beloftes,** *deur J. J. Brits* ...... ...... ...... ...... ...... | 3/9 | ,, |
| **Avontuur op Arbeidsgenot,** *deur Adriaan Roodt* | 3/9 | ,, |
| **Die Donker Huis,** *deur Dewald Brink* ...... ...... ...... ...... | 3/9 | ,, |
| **Die Moord op die Kluisenaar,** *deur Anton Gewers* ...... | 3/9 | ,, |
| **Onsigbare Vyand,** *deur Donald Fouché* ...... . . . | 3/9 | ,, |
| **Gebroke Melodie,** *deur Gerrit Vermeulen* . . | 3/9 | ,, |
| **Opstandelinge,** *deur M. A. Oberholzer* . | 3/9 | ,, |
| **Maskerade,** *deur Johann v.d. Post* ...... ...... ...... ...... ...... | 3/9 | ,, |
| **Die Driehoek,** *deur Adriaan van Niekerk* ...... .... ... | 3/9 | ,, |
| **Vier Moet Sterf,** *deur Anton Gewers* ...... ...... ...... ...... ...... | 3/9 | ,, |

# BIBLIOTEEK

## PER MAAND!



**Geniet reeds . .**

***nie u?***

GEEN
TOETREE-FOOIE
NIE!

—::—

U BETAAL
SOOS
U ONTVANG!

BOEIENDE SPEUR-, LIEFDES- EN AVONTUURVERHALE DEUR DIE KNAPSTE SKRYWERS IN DIE LAND. PRAGTIG IN HARDE BAND GEBIND TEEN 3/- ELK AAN INTEKENARE. EEN BOEK ELKE MAAND.

*(Alleen vir gebruik van Nuwe Intekenare)*

**DIE A.P. - SAKBIBLIOTEEK,**
**Posbus 845, Johannesburg.**

*Waarde Heer,*

*Stuur my asb. vanaf hierdie maand ELKE MAAND 'n eksemplaar van u Biblioteekreeks waarvoor ek op ontvangs direk 3/- aan u sal betaal. Ek stuur hiermee 3/- vir hierdie maand se Boek.*

*Handtekening*...............................................

NAAM ...............................................

(Gebruik Blokletters)

ADRES ...............................................

...............................................

...............................................

Meyer. Dit is gedeeltelik 'n „taai" werk wat op wysgerige grondslag staan. Die skrywer behandel o.a. die groei van die Afrikaanse gedagte en wys daarop hoe die Afrikaner ontwikkel het. Van dr. P. J. Nienaber het in die reeks *Ons Eerste Digters* verskyn. Dié onvermoeide ondersoeker het soos niemand anders nie 'n studie van *Die Patriot*-tydperk gemaak en hier het ons wat hy 'n „inleiding" tot die eerste digters noem. Die skrywer stel hom op geskiedkundige grondslag en het interessante feite in verband met C. P. Hoogenhout, A. J. Herholdt, dr. J. Carel Voigt, J. D. Cilliers, M. H. Neser en B. R. Buys gegee. Vir die literêr-historikus sal wat hier saamgebring is altyd waarde hê, maar ek vrees dat 'n hele paar van die „digters" ten spyte van die skrywer se geesdrif en piëteit nie sal herleef nie.

'n Derde deel in die reeks is *My Nasie in Nood* deur dr. J. D. Kestell. Dis 'n eenvoudige en beskeie werk wat tot die hart van elke Afrikaner sal spreek. Hy verdien om in goedkoop pamfletvorm in duisendtalle versprei te word. Die skrywer teken die ekonomiese ondergang van so baie Afrikaners. Hy laat duidelik uitkom wat dit veroorsaak het. Hy wys op ligpunte en lewer 'n oortuigende bewys dat as ons almal iets doen, ons die boer se grond vir hom sal kan behou en dié wat reeds verarm is, sal kan ophelp. Dis 'n positiewe boodskap wat die geagte skrywer bring en tewens lewer hy bewys hoe ons oor dergelike lewensake vir die Afrikaner kan skryf sonder om deur party-politieke sinspelings 'n pleidooi minder oortuigend en doeltreffend te maak. Deur in die eerste plek op *eie* pligte te wys i.p.v. die regering van die dag in die gedrang te laat kom, bewys die skrywer ons 'n uitnemende nasiediens.

In die reeds gunstig bekende Monument-reeks van Van Schaik het enige nuwe deeltjies verskyn wat ook populêr-wetenskaplike voorligting wil gee. In *Dink vir Jouself* behandel dr. P. C. Schoonees op onderhoudende wyse allerhande sake van die dag. Van dr. P. J. Nienaber het daar in dié reeks *Jan Lion Cachet met sy Sewe Duiwels* en *Ds. S. J. du Toit die Eensame Ismael* die lig gesien. In eersgenoemde werk word heelwat nuwe besonderhede oor Cachet gegee. Ons leer hom as 'n veelsydige geestelike leier ken. Die meeste aandag word tereg aan *Die Sewe Duiwels* gewy. Die boek oor ds. S. J. du Toit gee 'n kort oorsig van die lewe en strewe van hierdie vername kultuurleier, maar wy ook die meeste aandag aan sy letterkundige werk. Heelwat nuwe besonderhede word gegee in verband met die aandeel o.a. van Hoogenhout

in die samestelling van *Die Geskiedenis van ons Land in die Taal van ons Volk*. Interessant is verder die besonderhede oor die tendensieuse *Liefde in Oorlog*, 'n verhaal wat in *Ons Klyntji* verskyn het en waarin S. J. du Toit sy politieke houding regverdig. Dr. Nienaber ag die tyd, jammer genoeg, nog nie ryp om die kentering in die politieke opvattings van Du Toit ná 1890 te verklaar nie.

In die reeks het verder 'n interessante geskiedenis van onderwys verskyn, nl. *Onderwys in Kaapland* 1652-1939 deur dr. P. S. du Toit. In dié verband wil ek ook van die uitvoerige studie van prof. B. Taute oor *Skoolhoof, Assistent en Professie* (Unie-Volkspers) noem. *Tandheelkunde vir Skool en Huis* deur S. A. Cloete (Voortrekkerpers) verdien hier ook 'n plekkie.

### Taalkundige Werk

Naas grammatikas en taalboeke vir skoolgebruik het daar vanjaar verskeie boeke oor taalaangeleenthede verskyn. Dis hier nie die plek om hulle uitvoerig te bespreek nie, maar ek wil tog die hoop uitspreek dat die herleefde belangstelling in allerhande taalverskynsels, veral in verband met die moedertaal, by die Afrikaner meer taal- en nasietrots sal laat ontstaan. Dan sal daar van die kant van onderwysers en universiteitsdosente minder rede vir klagte wees in verband met die verregaande slordigheid in verband met die skryf en praat van ons eie taal.

Dr. J. J. le Roux het in *Praatjies oor ons Taal* (Nasionale Pers) 'n reeks uitsaaipraatjies in boekvorm uitgegee. Dr. W. Kempen bespreek taamlik uitvoerig *Die Verkleinwoord in Afrikaans* (Nasionale Pers), terwyl dr. H. v. d. M. Scholtz verantwoordelik is vir *Taal en Taalverskynsels* (*Die Volksblad*-boekhandel), 'n handboek waarin Afrikaanse en Nederlandse voorbeelde naas mekaar gegee word om op dié manier meer belangstelling in taalsake by ons studente gaande te maak. F. L. C. van der Walt het 'n praktiese handboek oor *Afrikaans as Tweede Taal* saamgestel.

### Geskiedkundige Werk

Oor geskiedkundige onderwerpe het daar vanjaar weer heelwat boeke verskyn. In *In die Skaduwee van die Dood* (Nasionale Pers) wat oorspronklik in Engels verskyn het, behandel ds. R. D. McDonald die lotgevalle van genl. P. H. Kritzinger in Kaapland gedurende die Tweede Vryheidsoorlog. Uit Nederlands vertaal, is *Oorlog en Ballingschap* van J. N. Brink (Nasionale Pers). Op eenvoudige, maar onderhoudende

wyse behandel P. G. Visser in *Herinneringe van Suidwes-Voortrekkers* (Nasionale Pers) die lotgevalle van die eerste Afrikaners in daardie streek en hoe hulle veral in die verskillende Inboorling-opstande gely het.

In *Stemme uit die Verlede* gee M. M. Postma (Voortrekkerpers) 'n versameling beëdigde verklarings in verband met die konsentrasiekampe. *Nooit Gevang Nie* deur Danie Stegman (Voortrekkerpers) behandel die wederwaardighede van mevr. A. G. Olivier gedurende die Anglo-Boere-oorlog. Besonder onderhoudend geskryf is *Onthou!* deur Hendrina Rabie-Van der Merwe (*Die Volksblad*-boekhandel). Op 'n pakkende wyse vertel hierdie onverskrokke dame wat sy gedurende die Tweede Vryheidsoorlog deurgemaak het.

In *Op die Natalse Front* (Nasionale Pers) gee E. J. Weeber sy ondervindings gedurende die Driejarige Oorlog. Dr. G. D. Scholtz het *In Doodsgevaar* (Voortrekkerpers) die awonture van die Boere-spioen, kapt. Naudé, in 'n pakkende boek omgeskep. Hy boei baie meer as die meeste speurverhale wat vanjaar by ons verskyn het en boonop is dit geskiedenis.

A. J. Kammeyer het 'n *Hugenote-Familieboek* (Unie-Volkspers) saamgestel wat van naarstige ondersoek getuig. Dr. A. H. Murray het *Die Volksraad* (Van Schaik) saamgestel en dr. E. Jokl se tweetalige *Liggaamsoefeninge* (Van Schaik) is o.a. van belang om die baie vakterme in verband met sg. „liggaamlike opvoeding" wat ons daarin kry. *Die Oorlog Trap My Vas* deur H. Roseboom (Voortrekkerpers) gee ons 'n interessante kykie in Duitsland kort voor en ná die oorlogsverklarings van 1939.

## Vertalings

Dis hier nie die plek om van al die vertalings uit een of ander taal in Afrikaans melding te maak nie. Omdat ons in ons jong letterkunde egter ons voordeel met meesterstukke uit die ouer en ryker letterkundes kan doen, wil ek hier drie vertalings van vanjaar noem wat om letterkundige redes belangrik is. Die *Nagvlug* deur Antoine de Saint Expéry in die skitterende vertaling van J. G. J. Krige (Unie-Volkspers), *Vyande en Ander Verhale* deur Anton Chekov in die meestal geslaagde vertaling uit Engels van C. Mostert (Unie-Volkspers) en die jongste uitgawe van die Vereniging van die Vrye Boek, nl. *Die Legende van die Heilige Julianus die Herbergsame* deur G. Flaubert in die vertaling van W. E. G. Louw.

## Opsomming

Wanneer 'n mens die oog oor hierdie lang lys boeke waarin kritiese werk, digbundels, skoolboeke, jeuglektuur, algemene vertalings en dramatiese werk nie eers genoem is nie, laat gaan, dan is dit opmerklik dat daar heelwat ontspanningslektuur onder is. Dis soos dit behoort te wees. Dat die historiese boeke waarin die nasionale verlede behandel word so goed verteenwoordig is, is 'n verblydende teken van die tye, nl. dat ons ons verlede wil ken om ons voordeel daarmee vir die hede te doen. Dis egter jammer dat daar by ons feitlik geen boeke oor algemene onderwerpe verskyn het nie. Is die ontwikkelde Afrikaner dan *net* met die eie tevrede? Is daar by hom geen begeerte om in sy eie taal met allerhande onderwerpe waarin die beskaafde mense van die wêreld belangstel, kennis te maak nie? Of maak hy met dergelike onderwerpe net in vreemde tale kennis?

Uit 'n kunsstandpunt gesien, is dit aangenaam om te kan sê dat 1940 ons 'n paar prosawerke gebring het wat wel nie in alle opsigte bevredig nie, maar tog die bewys lewer dat daar op die gebied van ons prosa nie agteruitgang ingetree het nie. Nog verblydender is dit dat die werk wat esteties iets beteken deur jongerige kunstenaars voortgebring is.



# AFRIKAANSE POËSIE 1940

□ □ □ □ □ □ □ □ □ **H. A. MULDER**

DIT sou interessant gewees het om in hierdie uitgawe van die Jaarboek 'n parallel te trek tussen W. E. G. Louw se poësie en dié van Uys Krige wat sy oor 'n tydperk van 10 jaar geskrewe verse onlangs in 'n bundel, onder die titel „Rooidag," versamel het. Aangesien laasgenoemde bundel by die skryf van hierdie oorsig egter nog nie verskyn het nie, moet ek volstaan met 'n beskouing oor „Terugtog" van W. E. G. Louw.

Uit verskillende publikasies, waaronder 'n boekie in Nederlands oor die jonger Afrikaanse poësie en 'n deurwrogte artikel oor F. G. M. du Toit se boek oor Marais, het geblyk watter waarde Louw aan die *vorm* van 'n kunswerk heg. Arbeid, tegniek, in die sin van: soek na die enig-juiste woord, word deur hom tereg na aanleiding van 'n uitspraak van Marais as belangrike elemente in die ontstaan van 'n gedig beskou. Die feit dat poëtasters dikwels tegniek en inspirasie met mekaar verwar het, doen niks af aan hierdie waarheid wat juis 'n digter, worstelend om sy emosies tot skoonheid te tem, telkens weer moet besef.

Ondanks die bowestaande is die eerste impressie wat 'n mens van Louw se poësie ontvang daar een van *vormloosheid.* Neem, na die lang inleidende gedig, die eerste gediggie van sy nuwe bundel:

VERTWYFELING

*Goud het ek op aarde nooit verlang,*
*geen valse woord, geen lofspraak en geen eer;*
*die liefde en sagte vertroue van mense*
*alleen het ek argeloos begeer.*

*My hande moet ek nou in wanhoop wend,*
*in vrees en siddering voor my bleke oë,*
*want steeds deur wie die liefste was,*
*is ek die bitterste bedroë.*

Faktore wat tot die indruk van vormloosheid bydra, is blykens hierdie gediggie die onreëlmatige ritme en die ontbreek van ryme in die derde reël van elke strofe, asook die oorloop van een reël in die ander, waardeur 'n gedig van Louw op sy beste tot een enkele golf van klank word, op

sy slegste in prosa verloop. Dit is duidelik dat hierdie soort „vormloosheid" juis Louw se „vorm" is. Dikwels, soos in die aangehaalde vers, wat origens nie 'n sterk voorbeeld is nie, begin die gedig amper soos gewone gepraat (waardeur 'n mens aan die s.g. poésie parlante herinner word), en wen dit gaandeweg aan „digtheid": die tweede koeplet laat hom selfs taamlik eenvoudig skandeer.

Hierdie „vorm," waarin snelheid en losheid van ritme en die presiese enkelwoord die positiewe elemente uitmaak, is uitdrukking van die digter se wese: nie vir niks praat hy êrens van sy „gevoelige en vlugge bloed" nie (bls. 5). Dat 'n groter vastheid, wat ritme betref, in die verse wat onder die jaartal 1937 gerangskik staan, opgemerk kan word, wys dan tewens op 'n ryping van die digter se innerlik, al wil ek hiermee nie ontken dat die „vlugger" verse dikwels bekoorliker is nie (vergelyk bv. „Verlange" met sy amper konvensionele vorm met „Bevryding," blss. 76 en 56). Die soek na die presiese enkelwoord word deur die aangehaalde gediggie ook duidelik gedemonstreer: 'n sekere presiositeit kan hier selfs nie ontken word nie (die hande wat „gewend" word „in vrees en siddering voor die bleke oë").

Wanneer ons dus die skynbare vormloosheid as Louw se vorm aanvaar, daarby beseffend dat hierdie vorm aan 'n innerlike wet moet voldoen, rys die vraag wat Louw daarin bereik het. Onweerstaanbaar dink 'n mens dan aan digters soos Leopold, Verlaine, Slauerhoff, almal digters wie se poësie die betreklike vormloosheid van spontane uitings gehad het en by wie dit aangekom het op die enkele deurvoelde woord in die verband van 'n suiwer persoonlike ritme. In „Terugkeer" het Louw selde die fynheid van klank en gevoel geëwenaar wat kort-kort in „Die ryke dwaas" aangetref word, en waarin die genuanseerdheid van sy fantasie vergoed het wat aan vastheid van vorm ontbreek het. Ek dink aan 'n pragtige verbeelding soos „Nagreën—deur my venster." Mens kan dit met „Nagreën" in hierdie bundel vergelyk (80), wat egter nie so fyn is nie. Daar kom by dat die digter dikwels in herhaling val wat by hierdie soort poësie noodlottig is. Die „tranelose huiwering" op die eerste bladsy van „Die ryke dwaas" kan nog aanvaar word, maar as ons dieselfde uitdrukking in 'n gediggie soos „Voor die poort" („Terugkeer," 39) weer opgedien kry, klink dit minder deurvoeld as die eerste keer en dus steurend. Van sulke opgewarmde terme wemel die digter se tweede bundel. Op amper iedere bladsy moet ons bv. verneem dat die digter uit

sy „verwarring" en „verwildering" na „helder eenvoud" streef; daarmee word weliswaar die grondmotief van die bundel aangegee, maar die feit dat die digter telkens dieselfde woorde daarvoor kies, bewys dat hy, poëties, min of meer in 'n groef geraak het.

Êrens vra die digter aan homself (al hierdie verse is feitlik gesprekke wat die digter met homself in die skemering voer, eenselwige prewelinge):

*„gaan alles in grysheid weer verloor,*
*verstrik, verstrengel in twyfel en gedagte?*
*Laat my nie aan myself meer oor!"*

wat klink soos 'n swakke eggo van Leopold se „O God, laat mij niet aan mijzelven over!" Maar miskien kry ons hier die sleutel tot die onbevredigende in baie van Louw se gedigte: te veel gryp „twyfel en gedagte" in die stroom van suiwere gevoelsverwoording in. Sien bv. op bls. 71: „Ouer word," wat begin met twee mooi strofes, herinnerend aan Gorter se „Ik wilde ik kon u iets geven" deur die vereenselwiging van die geliefde met die natuur, maar wat as 't ware versand in die beredeneerde slot-koeplet. („Maar die jare en die lewenslas . . . ") „Terugkeer" as geheel verteenwoordig 'n verder stadium in die digter se ontwikkeling, maar dit lyk of hy, poëties, nog op die ou waardes teer. Sterker nog as in „Die ryke dwaas" word ons deur die vaagheid en onverwerktheid getref waarin die digter sy doellose en weerlose lewensgevoel gelaat het, en die gedigte waarin hy hom bo homself probeer uithef, soos die renegaat-sonnette, klink effens opgeskroef. Tog is daar reeds 'n begin van forser poësie, soos in die vier gebede, met die, aan die digter se broer herinnerende, reëls:

*„Maar skenk my die genade en krag*
*om weerbaar soos 'n man te stry*
*met wrange woord en eerlikheid*
*wat diep soos géselslae sny."*

Dit is altyd gevaarlik om aan 'n digter iets voor te skryf; ek wil net die hoop uitspreek dat Louw sy uiters fyn talent nie sal forseer terwille van 'n krag wat hy nie besit nie.

Diegene waardeur Louw se poësie hom van die ander Afrikaanse poësie onderskei, al sluit dit aan by die poësie van Marais, is die digter se sensitiwiteit. Gedigte wat as

geheel selde voldoen, word nogtans herhaaldelik deur opflikkeringe van hierdie sensitiwiteit verlig en ontleen daaraan hul waarde. Dit gaan bv. baie moeilik om 'n lyn in die aanvangsgedig te volg of om die persoonlike probleme daarin (hoofsaaklik die besef van „gebrokenheid," van innerlike verdeeldheid, van wankeling tussen aarde en God) te ontwar. Maar pragtig skiet telkens die poësie los, soos helder waterstroompies uit donker struikgewas. Dieselfde is die geval met die tweede belangrike gedig in die bundel, t.w. „Mea culpa," waarin die digter homself rekenskap gee van sy „verlore dae" (een van die baie uitdrukkings wat Louw met sy broer gemeen het), 'n enigsins dowwe klag, wat egter reëls bevat soos die volgende:

*„ek het in leuen en onwaardigheid*
*my suiwere sieledrang verstik,*
*die loflied van my kinderhart*
*soos 'n stroom in wildesand verslik . . .*

*Myne was dit* (nl. die erfdeel van sy vader), *en daaroor het ek*
*beskik met eie vrye wil:*
*soos water uit 'n volle fles*
*het ek dit onbedag verspil . . .*

*Soos 'n ligskuwe voël vir die son*
*in radelose angs moet vlug,*
*staan ek verblind en sku voor die blou*
*van die volkome somerlug."*

Ook 'n gedig soos „Vervreemding" toon tot watter fynheid van plastiek en ritme hierdie digter in staat is. Louw sien die natuur nie hard en konkreet soos bv. Leipoldt nie maar deur 'n waas van gevoeligheid, en tegelyk helder. Wanneer hy bv. praat oor „ons klein geluk, teer soos die dou oor klawergras," dan blyk uit die tegelyk presiese en verdroomde van die beeld hoe Louw dit gesien en beleef het, sodat hy dit kan gebruik om 'n sekere gevoelsnuanse mee weer te gee. Dieselfde geld van die „vlugtende water" en die „hooggebankte wolke" in dieselfde gedig. Hoe suiwer soos 'n melodie klink die gediggie „Herdenking" uit:

*„Alles was my so innig en so teer*
*in die wyding van my gelatenheid,*
*omdat ek wis dat êrens reeds vanaand*
*die lente komende was,*
*onder bleke lugte met reën."*

Orals waar die digter die natuur teken, heers hierdie dikwels visioenêre helderheid, soos in die pragtige „Oktober." Die teëkant van die gevoelsverfyning is 'n alte groot preokkupasie van die digter met homself, wat soms amper narsissisties word, en 'n neiging tot sentimentaliteit. Mens kry dit bv. in die volgende reëls uit „Die ryke dwaas":

*„So is my siel wat al sy smagte,*
*Verwelk, in versies uit moet ween."*

So-iets soetliks tref 'n mens nie in „Terugkeer" aan nie; daar is eerder 'n sekere presiositeit wat ons al in die eerste gediggie opgemerk het (vgl. ook „Blomme," 85), asook 'n oordrywing en al te ernstig neem van eie gevoel, soos in die aanhef van „Mea culpa," of in „Grense":

*„Eindelik voel ek het ek my weer*
*van alle mense losgemaak;*
*my felle worstelgreep om hulle*
*met bewende bange hande geslaak;"* ens.

of in „Afstand," wel 'n sterk sonnet, maar waarin veral die eerste kwatryn tog ietwat grootsprakig aandoen („In die dae van my blou-brandende krag . . . ")

'n Afsonderlike plek neem in hierdie bundel die sonnette in, wat oor die algemeen sterker van struktuur is as die twee sonnette wat reeds in „Die ryke dwaas" voorkom. „Vyf jaar" en „Verlange" verskil min van die ander gedigte; die laaste bevat bowendien 'n te opvallende reminiscensie aan A. Roland Holst, onverteerd in die gedig. Maar objektiewer, en nogtans in dieselfde verfynde medium geskryf wat ons uit die persoonliker verse ken, is Maria, met daardie pragtige Rilkeaanse visie van die engel wie se vleuels „oor heel die tuin gehang" het, en wat daarná „teen die son in goue vlug verdwyn," Thomas, Paulus (sterk slot), Die liefde van God (Jan Luykenagtig), Vergeefse Vlug (vgl. Bridges), In kettings (eweas die vorige weer meer persoonlik), en, langs die reeds genoemde renegaat-sonnette, enkele sonnette wat uiting gee aan nasionale, religieuse gevoelens, verse wat te veel as die uiting van oorspanne gevoel aandoen om as profeties te mag geld. Dit is miskien 'n sekere onbeheersdheid wat hier die oordrewe felheid, elders die ritmiese verbokkeldheid in die digter se werk veroorsaak.

Samevattend kan ons sê dat „Terugkeer" nog 'n groot aantal verse in die trant van „Die ryke dwaas" bevat maar tewens verse wat, soos die inleidingsgedig en die sonnette, toon dat die digter besig is om tot groter rypheid te kom.

# ONTSPANNINGSLEKTUUR IN AFRIKAANS

□ □ □ □ □ □ □ □ **S. IGN. MOCKE.**

VIR die leser wat nie in die eerste instansie na letterkundige gehalte soek in die boeke wat hy lees nie, sal die aansienlike bedrywigheid op Afrikaanse uitgewersgebied in die laaste tyd 'n welkome bewys wees dat die aanvraag na Afrikaanse boeke vinnig toeneem, en dat die groot Afrikaanslesende publiek nou in sy eie taal verlang wat hy tot dusver slegs in Engels kon vind: Lesenswaardige spanningsverhale.

Die „letterkunde van die rolpers," soos die ontspanningslektuur by geleentheid genoem is, moet hoofsaaklik daarna strewe om die leeslus van die groot lesende publiek te bevredig; dit kan geen pretensies hê nie, behalwe waar dit, deur 'n gelukkige toeval (soos by die Engelse skryfster Dorothy Sayers), sowel die drang na sensasie in die mens, as sy neiging tot diepere lewenswaarheid kan bevredig. In die reël egter is die doel van die rolperslektuur dieselfde as dié van die silwerdoek: Om *ontspanning* te verskaf, en dan wel ontspanning wat meer bepaald neerkom op 'n ontvlugting aan die werklikheid. Want selfs Zola se onsterflike werke, en die verhale van De Maupassant, ontvoer die mens aan homself, aan die werklikheid van sy eie lewe of agtergrond, maar dit plaas hom terug in die werklikheid van 'n ander lewe waarvan die essensiële trekke dieselfde bly as dié van sy eie konflikte, stryd of begeertes: Die groot literatuur bring die mens nader aan die werklikheid; die geleentheidslektuur voer hom daarvan weg.

Ook in die Afrikaanse letterkunde het hierdie „ontvlugtingslektuur" reeds sy intrek geneem. Elke maand verskyn by al ons vooraanstaande uitgewers 'n hele verskeidenheid speurverhale, liefdesromans en soms, werke met 'n ligte geestige strekking. En te oordeel na die afsetgebied wat van die werke soms verower, neem die aanvraag daarna blykbaar met reuse-spronge toe. Afgesien van die gehalte van die boeke in die algemeen, sal geredelik toegegee word dat hierdie toenemende belangstelling vir die Afrikaanse boek 'n hoogs bemoedigende teken is. Duisende mense wat andersins nie boekliefhebbers is nie, teken vandag in op die verskillende Afrikaanse boekskemas en sodoende word, ook

vir werk met 'n diepere strekking, geleidelik 'n al hoe groter leserspubliek verower. Ook dien in gedagte gehou te word dat die meeste lesers, nie alleen in Suid-Afrika nie, uit die aard van hul gebrekkige belangstelling in die literatuur as sulks, boeke lees alleen om vermaak te word. Geen mate van waarskuwing of propaganda teen, nog minder al die enigsins snobistiese minagting van die sg. „geelpersprodukte," sal hierdie tipe leser bekeer tot 'n belangstelling in of liefde vir boeke waarvan hy geen lor begryp of waarin hy geen sin het nie. As hy nie ontspanningsverhale in Afrikaans kan vind nie, lees hy hulle in Engels, of stap hy eenvoudig na die naaste boekwinkeltjie waar al goedkoper Engelse werke in 'n bonte verskeidenheid van buitebandkleure uitgestal is. En daar koop hy na hartelus alles waarna sy avontuurlustige gemoed verlang, sonder die vrees dat hierdie of daardie geleerde of „snob" sy eenvoudige siel sal veronrus deur allerlei vir hom onbegryplike sinspelings op die „gevaarlike tendens" of die „skrille lewensvervalsing" wat in sulke „boekies" gevind word. In 'n sekere sin dus, kan die ontspanningslektuur in Afrikaans dien as 'n wal waarteen die vloed van uitheemse minderwaardige lektuur gestuit kan word; en wat, in die algemene sin, die waarde hiervan is, sal geredelik deur elkeen erken word.

Getoets aan die maatstaf van spannendheid, tegniese bedrewenheid en vindingrykheid, het ons skrywers van spanningsverhale reeds heelwat presteer waarna werklik met erkentlikheid verwys kan word. 'n Tyd gelede het die bekende Afrikaanse skrywer „Mikro," wenner van die Hertzogprys vir prosa, selfs verklaar dat ons spanningsverhaalskrywers tegnies reeds heelwat verder gevorder het as hul waardiger kollegas. Mens voel geneigd om hierdie bewering in 'n taamlik ernstige lig te beskou as jy die werk lees van knap en vindingryke skrywers soos dr. Hans Rompel, Johann van der Post en Anton Gewers wat al heelwat in die rigting van ontspanningsleesstof presteer het. Soveel boeke van hierdie aard het egter in die jongste verlede in Afrikaans verskyn, dat persoonlike verwysings na al die skrywers wat genoem behoort te word, te veel plaasruimte in beslag sou neem. Dit sou beter pas in die opset van hierdie artikeltjie om te volstaan met 'n algemene vermelding van wat vandag op die gebied bereik is.

Baanbrekerswerk is verrig deur die Nasionale Pers, Bloemfontein, wat met sy „Eie Biblioteek-skema" reeds veel sukses behaal het; ook werk van ernstiger strekking, veral

van historiese waarde, het daarin die lig gesien. Die firma J. L. van Schaik, Pretoria, het kosbare werk gedoen met sy populêr-wetenskaplike „Monument"-reeks.

Besonder veel opgang het in die afgelope jaar die Sakbiblioteekskema van die Afrikaanse Pers Bpk., Johannesburg, uitgewers van „Die Brandwag" en „Die Vaderland," gemaak. Hierdie onderneming beoog om elke maand een lesenswaardige spanningsroman op die mark te bring en dit teen 'n prys wat binne die bereik van elke beurs is. In hierdie opsig—die verbreiding van gesonde ontspanningslektuur teen 'n prys wat werklik goedkoop is—het die Afrikaanse Pers Bpk. waardevolle werk gedoen. Onder die beste werke wat tot dusver in hierdie sakbiblioteekskema verskyn het, kan mens veral noem. „Die Donker Huis," deur Anton Gewers; „Avontuur op Arbeidsgenot," deur Adriaan Roodt; „Die Onsigbare Vyand," „Maskerade" en „Die Ridder," deur Johann van der Post; „Die Driehoek," deur Adriaan van Niekerk, en „Opstandelinge," deur M. A. Oberholzer.

Veel van die sg. „ontspanningslektuur" wat die lig sien, is sekerlik geen stygende voortsetting van die tradisie wat deur Langenhoven geskep is nie, maar die beste werk wat egter reeds in hierdie rigting gelewer is, beweeg op 'n hoë vlak en bewys die lewensvatbaarheid van hierdie genre in Afrikaans. Daarmee word beslis ook voldoen aan die gesonde en onbetwisbare behoefte in ons literatuur aan ontvlugtingslektuur.



# DIE AFRIKAANSE BOEK IN 1940

**Boeke wat verskyn het vanaf 15 Augustus 1939 tot 15 Augustus 1940.**

**Saamgestel deur P. J. NIENABER.**

## ROMANS EN VERHALE

1.—BLOM, J. J. (vertaler): ,,Die Groot Lemoine." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 1 April 1940. 306 bl. 7½ x 5½.

2.—BRINK, DEWALD: ,,Die Donker Huis." Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Jan. 1940. 171 bl. 6½ x 4½.

3.—BRITS, J. J.: ,,Winkende Beloftes." Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Nov. 1939. 130 bl. 6½ x 4½.

4.—BROWNLEE, FRANK: ,,S.A. Sketse in Swart en Wit." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 29 Maart 1940. 273 bl. 7½ x 5½.

5.—BRUGGEN, JOCHEM VAN: ,,Die Noodlot." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 15 Okt. 1939. 203 bl. 8¼ x 6¼.

6.—BRUGGEN, J. R. L: ,,Marta." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Mei 1940. 230 bl. 7¼ x 5¼.

7.—BRUGGEN, J. R. L.: ,,Barolong." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Maart 1940. 174 bl. 7¼ x 5¼.

8.—COETZEE, J. P. J.: ,,Sluipende Skaduwee." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Maart 1940. 264 bl. 7¼ x 5¼.

9.—FOUCHE, DONALD: ,,Onsigbare Vyand." Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Maart 1940. 269 bl. 6½ x 4½.

10.—FRIEDENTHAL, J. M.: ,,Langs Gapende Rotswande." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Julie 1940. 131 bl. 7½ x 5¼.

11.—GEWERS, ANTON: ,,Verbeurde Keuse." Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Okt. 1939. 216 bl. 6½ x 4½.

12.—GEWERS, ANTON: ,,Die Moord op die Kluisenaar." Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Febr. 1940. 156 bl. 6½ x 4½.

13.—GROSSKOPF, E. B.: ,,Dorpenaars en Ander." Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. Jan. 1940. 143 bl. 8½ x 5½. 5/-.

14.—HEEVER, C. M. VAN DEN: ,,Laat Vrugte." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Nov. 1939. 385 bl. 7¾ x 5.

15.—HEEVER, KOOTJIE VAN DEN: ,,Danie se Droom." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. Aug. 1940. 185 bl. 7½ x 5½.

16.—JANSEN, M. M.: ,,Sommerso." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Aug. 1940. 196 bl. 7¼ x 5.

17.—JEROME, K. JEROME: ,,Drie Swape op die Rivier" (vertaling H. Wicht): Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 26 Aug. 1939. 290 bl. 7¼ x 5¼.

18.—KALB, CARINUS DE: ,,Ver Genoeg." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. April 1940. 305 bl. 8¼ x 5¾.

19.—KAMERLING, K.: ,,Die Skat van Growwe Skeur." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. Nov. 1939. 94 bl. 8½ x 5½.

20.—KAMERLING, K.: ,,Die Geheim van die Skaduwee." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. Okt. 1939. 114 bl. 8½ x 5½. (Uit die Frans van A. de Saint Exupéry).

21.—KRIGE, J. G. J.: ,,Nagvlug." Unie Volkspers, Bpk., Kaapstad. Sept. 1939. 77 bl. 8 x 6. 2/9.

22.—KRIGE, UYS: ,,Die Palmboom," J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. Mei 1940. 214 bl. 7¾ x 5¾.

23.—KRUGER, J. J.: ,,Danster en sy Sleepsel." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Nov. 1939. 199 bl. 7¼ x 5½.

24.—KRUGER, J. J.: ,,Fratse met Wilde Diere." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 15 Julie 1940. 257 bl. 7½ x 5½.

25.—LAMPEN, G.: ,,Die Kring van Dertien.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. April 1940. 226 bl. 7½ x 5.

26.—LEIPOLDT, C. LOUIS: ,,Die Moord in die Bosveld.'' Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 28 Okt. 1939. 217 bl. 7½ x 5½.

27.—MALHERBE, D. F.: ,,Die Bergstroom Ruis.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Aug. 1940. 261 bl. 7¼ x 5½.

28.—MALHERBE, MARIE: ,,Kringe.'' Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 2 Nov. 1939. 158 bl. 7½ x 5½.

29.—MALHERBE MARIE: ,,Kers- en Ander Verhale.'' Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 12 Des. 1939. 127 bl. 7¾ x 5¾.

30.—MELLE, J. VAN: ,,Mense Gaan Verby.'' J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. Jan. 1940. 174 bl. 7¾ x 5½.

31.—MELLE, J. VAN: ,,Venster aan die Straat.'' Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 2 Aug. 1940. 170 bl. 7⅜ x 5⅜.

32.—MERWE, DRIENIE VAN DER: ,,Onthou!'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Mei 1940. 347 bl. 7¾ x 5½.

33.—MIKRO: ,,Kompartement 1001 E:'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Okt. 1939. 232 bl. 8¾ x 5½.

34.—MIKRO: ,,Huurlinge.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Julie 1940. 326 bl. 7¾ x 5½.

35.—MOSTERT, C.: ,,Vyande en Ander Kortverhale'' (Vertaling van Anton Chekov se verhale): Unie - Volkspers, Bpk., Kaapstad. Des. 1939. 184 bl. 8½ x 5½. 5/6.

36.—NIEKERK, ADRIAAN VAN: ,,Die Driehoek.'' Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Julie 1940. 174 bl. 6½ x 4½.

37.—OBERHOLZER, M. A.: ,,Opstandelinge.'' Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Mei 1940. 221 bl. 6½ x 4½.

38.—POST, JOHANN VAN DER: ,,Die Vervloekte Diamant.'' Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Sept. 1939. 208 bl. 6½ x 4½.

39.—POST, JOHANN VAN DER: ,,Maskerade.'' Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Junie 1940. 189 bl. 6½ x 4½.

40.—POTGIETER, N. A.: ,,Petaljes op die Platteland.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Nov. 1939. 223 bl. 7¼ x 5.

41.—ROMPEL, H.: ,,Die Moord op Bollandshoogte.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Maart 1940. 129 bl. 7¼ x 5¼.

42.—ROODT, ADRIAAN: ,,Avontuur op Arbeidsgenot.'' Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. Des. 1939. 214 bl. 6½ x 4½.

43.—ROUX, SOPHIE: ,,Arme Drommels en Ander Verhale.'' Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg Aug. 1939. 207 bl. 7½ x 5.

44.—SCHOEMAN, P. J.: ,,Mboza, die Swazi.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Okt. 1939. 181 bl. 7¼ x 5½.

45.—STEYN, ALETTA: ,,Die Jare Daarna.'' Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 3 Okt. 1939. 299 bl. 8¼ x 6⅛.

46.—VERMEULEN, GERRIT: ,,Gebroke Melodie.'' Afr. Pers, Bpk., Johannesburg. April 1940. 195 bl. 6½ x 4½.

47.—VILJOEN, L. W.: ,,Die Ontleedmes en Ander Verhale.'' Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. April 1940. 134 bl. 8½ x 5½. 5/9.

48.—VUUREN, S. H. J. VAN: ,,Vergeldende Hand van die Dooie.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. April 1940. 242 bl. 7¼ x 5¼.

49.—WAAL, J. H. H. DE: Versamelde Werke, deel V. ,,Die Eksentrieke Essie;'' ,,Oorlog tussen twee Dokters.'' Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 20 Aug. 1939. 379 bl. 7⅜ x 5⅜.

50.—WAAL, J. H. H. DE: Versameling Werke, deel VI. ,,Lucie;'' ,,Sy Wilskrag Getoets.'' Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 15 Okt. 1939. 301 bl. 7⅜ x 5⅜.

51.—WALT, ELLA ELOFF- VAN DER: ,,Tersia.'' Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Nov. 1939. 226 bl. 7¼ x 5½.

## DIGBUNDELS

1.—LOUW, W. E. G.: „Terugtog." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 17 Mei 1940. 103 bl. 8½ x 6¼.

2.—MALHERBE, D. F.: „Brood op die Weg." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Nov. 1939. 58 bl. 7¼ x 4¾.

3.—MARTINS, HARPER: „Kans en Keuse." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Nov. 1939. 87 bl. 8-2/5 x 6.

## TONEELSTUKKE

1.—DAHLSDIF: „Cabo de Bonne Esperance." L. J. van Schaik, Bpk., Pretoria. Sept. 1939. 88 bl. 8½ x 6.

2.—HEESE, J. DE: „Verkorte Klugspelletjies." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Aug. 1939. 74 bl. 7 x 5¼.

3.—JANSEN, M.: „Afrikaner Harte." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. Jan. 1940. 122 bl. 7¼ x 4¾.

4.—LEONIUS: „Die Korrespondente." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. Aug. 1940. 63 bl. 7¾ x 5⅝.

5.—PIENAAR, T. C.: „Die Reënmakers." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Nov. 1939. 53 bl. 8½ x 6.

6.—WAAL, J. H. H. DE: Versamelde Werke VII. „Anjelina;" „Oupa;" „Die Spioen en sy Handlangers;" „Die Dobbelspelletjie;" „Die Jonge Skrywer." Nas. Pers, Bpk. Kaapstad. 7 Nov. 1939. 387 bl. 7⅝ x 5¾.

## TAAL EN LETTERKUNDE

1.—AKADEMIE, S.A.: „Lys van Afkortings." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Okt. 1939. 31 bl. 7 x 4¾.

2.—BRUGGEN, J. VAN: „Met Ampie deur die Depressie." Voortrekkerpers, Bpk., Johannesburg. Aug. 1940. 136 bl. 7½ x 5¼.

3.—JONKER, ABR. H.: „Prosa-Rigtings en Ontledings." Unie-Volkspers, Bpk., Kaapstad. April 1940. 228 bl. 7 x 5. 4/6.

4.—KEMPEN, W.: „Die Verkleinwoord in Afrikaans." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 10 Julie 1940. 135 bl. 7 x 5.

5.—KRITZINGER, M. S. B.: „Ons Jongste Letterkunde." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. Febr. 1940. 223 bl. 8¼ x 5¾.

6.—LOUW, N. P. VAN WYK: „Lojale Verset." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 12 Okt. 1939. 203 bl. 7 x 4½.

7.—MALHERBE, F. E. J.: „Aspekte van Afrikaanse Literatuur." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 17 Febr. 1940. 211 bl. 9½ x 6¼.

8.—NIENABER, P. J.: „Jan Lion Cachet met sy Sewe Duiwels." (Monument-reeks). J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. Jan. 1940. 54 bl. 7⅝ x 6⅛.

9.—NIENABER, P. J.: „Ds. S. J. du Toit, die Eensame Ismael." (Monument-reeks). J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. Julie 1940. 73 bl. 7⅝ x 6⅛.

10.—NIENABER, P. J.: „Ons Eerste Digters." (Tweede Trekreeks nr. II). Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Aug. 1940. 120 bl. 6 x 4¼.

11.—ROUX, J. J. LE: „Praatjies oor ons Taal." Nas. Pers, Bpk., Kaapstad. 16 Des. 1939. 155 bl. 7½ x 5½.

12.—SCHOLTZ, H. VAN DER MERWE: „Taal en Taalverskynsels." Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Aug. 1940. 172 bl. 7¼ x 5½.

## WOORDELYSTE

1.—BUNING, Tj. en MEIRING, A. G. S.: „Fotografiese, Aptekers- en Toilet-terme." (Handhaaf en Boureeks Nr. 12). Nas. Pers, Bpk., Bloemfontein. Sept. 1939. 70 bl. 6⅛ x 4.

2.—ENDEMANN, T. M. H.: „Sotho-woordelys met Afr. Ekwivalente." J. L. van Schaik, Bpk., Pretoria. Aug. 1939. 56 bl. 8 x 5½.

